# 1

## *Nagmerrie-joernaal*

*Charlie se swart maanhare swiep deur Nell se gesig. Sy leun verder vooroor teen sy natgeswete nek. Die sjokoladebruin nekvel blink gitswart van die sweet; die reuk van salpeter slaan op in haar neus. Charlie galop teen die klipperige berghelling af. Vrees maak haar kortasem; haar hande klou bewend aan die teuels vas. Sy moet wegkom van die donker agter haar. Charlie beur met kragtige hale vorentoe. Die klipperige berghang is ongelyk. Sy druk haar bene styf teen die perd se maag, kap haar stewels se hakke in sy lieste. Charlie gehoorsaam sonder huiwering. Sy voel hoe die reun sy voorbene lig om oor die rots voor hulle te spring. Die volgende oomblik stort Charlie neer en sy val en val …*

Nell skrik natgesweet wakker. Haar ma, Anelda, sit langs haar. Huffel, haar groot Deense hond, spring met sy voorpote op teen die bed en druk sy neus teen haar been.

“Dieselfde droom?” vra haar ma.

“Ja, ek ry op Charlie, op en op teen Sneeuberg, ek draai om en begin bergaf … galop!”

“Het Charlie nie vir iets geskrik nie?”

“Nee, in my droom druk ek hom om so vinnig as moontlik te galop … bergaf.”

“Nell, nog vandat jy begin perdry het, was jy ’n versigtige ruiter. Jy sou nie vir Charlie teen ’n gevaarlike berghang af laat galop het as daar nie ’n goeie rede was nie.”

Nell sê niks, staar net verwese voor haar uit. Sy wonder waarom sy Charlie in haar droom met haar hakke aanpor om oor die stapel rotse te spring. Sou sy so iets doen? Hét sy dit gedoen?

*Freak! Perdemoordenaar! Jy het jou perd laat doodval teen ’n gevaarlike berghang af!* skree die stem in haar binneste. Die skreestem wat soos ’n ontydige sirene in haar kop afgaan, wat haar treiter van die dag toe haar ma vir haar in die hospitaal vertel het dat Charlie dood is. Haar vel slaan hoendervleiskolletjies uit.

Sy druk met haar hand teen haar slaap. Haar vingers vleg onder haar hare in en sy voel die riffels van die letsel onder haar vingerpunte.

“Hier is jou dagboek.” Anelda gee die skryfboek met die slotjie vir Nell aan. “Dr. Coenie het gevra dat jy elke droom moet neerskryf.”

“Ma, dit was ’n nagmerrie, nie ’n droom nie!”

“Wel, ten minste kan jy iets daarvan onthou,” moedig Anelda haar aan. “Drome kan regtig help.”

Nell sê niks. Sy wens haar ma wil nie so hard probeer om haar beter te laat voel nie. Sy wens hulle wil haar net uitlos, want dalk wíl sy nie weet presies wat daardie dag gebeur het nie.

Teësinnig neem sy die dagboek en vroetel lusteloos met die pen wat aan ’n toutjie daaraan vas is. Haar ma stap saggies by die kamer uit.

Huffel plof op die matjie langs haar bed neer met ’n vreeslike diep sug. Hy was nog nooit ’n baie vrolike hond nie, maar deesdae lyk dit vir Nell asof hy net frons en sug. Sy staar doelloos na die boek se skoon bladsye en krabbel met die pen oor die eerste blad: **Nagmerrie-joernaal.** En toe weer: ***Nagmerrie-joernaal***. Oor en oor in verskillende skriftipes.

**Nagmerrie 1**

**Ek jaag my perd teen die berg af en laat hom sy been breek. Ek laat my perd homself vrek val vrek vrek val val val …**

*Freak! Perdemoordenaar! Niemand kan jou help nie, nie eens jou drome nie!* gil die stem weer deur haar kop.

# 2

## *Oupa Sallie se kat in die sak*

Hein hang oor die klein kampie se heining. Sy arms rus op die boonste houtbalk se rand terwyl hy met sy voete op die onderste dwarsbalk staan. Hein is kort vir sy dertien jaar. Sy donker, steil hare is netjies geknip en ’n kroontjie in die middel van sy voorkop laat sy kuif regop staan.

“Wow! Sy lyk soos ’n Barbie-ponie, perfek mooi.” Sy donkerbruin oë is lewendig en daar is ligbruin sproete oor sy neus en wange. Hy is opgewek, want dit is nie net Vrydag nie, die skool het ook vandag gesluit vir die Aprilvakansie.

“Sy is nie blond nie; sy’s ’n PALOMINO.” Nell staan met haar elmboë gestut op die middelste balk. Haar ken rus op haar hande. Sy staar ook na die nuwe perd.

“Sy lyk vir mý blond.” Hein skerts graag. “ ’n Blonde Barbie-perd-ponie,” soek hy skoor met Nell.

“My pa sê julle oupa het ’n haas in die sak gekoop met dié merrie,” sê Andrew met sy swaar Engelse aksent. Sy lenige lyf hang gemaklik oor die boonste balk waar hy langs Nell staan. Sy blonde hare hang lank af in sy nek. Die Engelse seunskool in die Kaap waar hy vanjaar in graad 10 is, het beslis nie dieselfde streng reëls vir kort haarstyle as Laerskool Sneeuberg, waar Hein in graad 7 is nie.

“Nie ’n haas nie, ’n kat,” help Nell hom reg. Sy lyk meer soos Hein se suster as sy niggie. Sy is wel langer as hy, maar sy het ook swartbruin hare wat in ’n kort styl geknip is. Haar oë vertoon donker teen haar blas vel en daar lê ook fyn sproetjies oor haar neus.

“Het Oupa ’n haas saam met die perd gekoop?” vra Hein gemaak onskuldig.

“Nee, nie ’n haas nie, jy hoor mos Nell sê dit is ’n kat; ’n kat saam met die perd,” help Andrew hom reg.

“Nee, nie saam met die perd nie.” Nell is nie seker of Andrew altyd alles verstaan wanneer hulle vinnig in Afrikaans praat nie. “Andrew, jou pa meen Oupa Sallie het ’n vrotterige perd gekoop,” probeer Nell weer orde in die gesprek bring.

“Ek sien sy is vrot, ja. Kyk, sy is al geel van die vrot,” lag Andrew.

“Nie geel nie, blond!” sê Hein.

Nell gluur haar neef gevaarlik aan en haar oë blits ewe kwaai na Andrew se kant toe. Sy kom dikwels sekondes te laat agter as iemand haar terg.

“Nou maar as julle nie wil weet wat Dok oor die palomino te sê het nie, sal ek dit maar vir Colette moet vertel,” sê Nell vies. “Sy gaan nou enige oomblik hier opdaag van Stellenbosch af.”

Nell was ál een hier toe Oupa Sallie en Dok die ponie vanoggend kom aflaai het.

“Oukei, sorry, Nell,” keer Hein. “Wat het Dok gesê?” Hein wil nie hê sy ouer suster moet die nuus voor hom hoor nie. Nie dat Colette regtig baie gepla is met wat hier by die Solitaire Perdestoetery gebeur nie, behalwe as dit dalk sou inmeng met haar sport of haar twee kampioen-sportperde. Solitaire’s Diana’s Duchess en Solitaire’s Red Ace is vir Colette die begin en die einde van die gebeure op die stoetplaas.

“Ja, sorry, Princess,” maak Andrew ook verskoning. Nell hou daarvan as Andrew haar Princess noem. Met sy Engelse aksent rol die woord so mooi van sy tong af dat sy vir daardie oomblik voel sy ís ’n prinses. Een oomblik tussen al die minute, sekondes en ure wat sy nié goed voel oor haarself nie.

“Wel, Dok sê Oupa se winskopie – die kat in die sak – is ’n hansperd wat te oud is om geleer te word,” vertel Nell. Al drie kyk nou peinsend na die merrie. Dr. Tony Smith, oftewel Dok, is die plaaslike veearts. Hy is ook Andrew se pa.

“Nou is sy dan nie geleer nie? Is sy wild?” wil Hein weet. Daar is vir hom niks meer opwindend as om te help perde afrig nie. Hy stel in elke aspek van sy pa se perdestoet belang, van die teel van perde tot die leer van die jong perde. Dit is juis waarvoor die Solitaire Perdestoetery bekend is: vir opreggeteelde, klaar opgeleide sportperde, Suid-Afrikaanse warmbloedperde. Die perde is gewild vir perdespring, ruiterkuns en polo.

“Wel, sy reageer nie op normale instruksies nie,” vertel Nell.

“Dad het my gister ook so ’n bietjie van die ponie vertel. Sy is apparently truly blonde, totally clueless,” sê Andrew en trek glimlaggend aan sy eie blonde kuif.

# 3

## *Vendusieperd*

“Wat sê julle, waar het Oupa haar gekry?” vra Hein nuuskierig.

“Jou oupa het haar op ’n sale gekoop,” sê Andrew.

“Jy bedoel seker ’n veeveiling?” vra Hein.

“Ek dog Oupa het belowe hy sal nie weer alleen na ’n veiling toe gaan nie,” sê Nell verbaas. “’n Veeveiling of ’n vendusie is mos ’n plek wat Oupa nie moet besoek nie. Hy koop enige iets wat vir hom oulik lyk, of ons dit nodig het of nie!”

“Onthou julle nog die donkies en die troetelvarkies wat hy een jaar gekoop het?” Hein vryf deur sy hare as hy dink hoe vies sy pa was. “En wat was daai snaakse kamelerige ding nou weer wat sulke groen slym gespoeg het?”

“Die lama,” sê Andrew. “Daai ding moes gou weer waai, onthou jy, Hein? Jou pa was baie moeilik oor die gedierte hom in sy gesig gespoeg het.”

“Ai, ons moet maar vir Oupa se part hoop die ponie is nie een van daardie bedorwe perde nie. ’n Ponie wat byt, skop of hekke oopmaak gaan nie welkom wees op Solitaire nie,” sê Nell.

“Julle kan seker enige iets van die pony verwag, because … julle oupa het gekoop die ponie by a furniture sale,” verduidelik Andrew. “Hierdie keer was dit my ma wat julle oupa saamgeneem het.”

Hein en Nell luister nuuskierig. Andrew se ma doen soms dinge baie anders.

“Sy wou hierdie oude tydse kaste gaan koop het op ’n furniture auction. Toe vat sy jou oupa saam om met die horsebox te help, want die kaste sou glo net mooi in die horsebox pas,” vertel Andrew.

"Tannie Dok het darem al baie vreemde goed in julle perdesleepwa vervoer," sê Hein. "Onthou jy die keer toe sy ons almal agterin gelaai het vir jou partytjiepiekniek? Jou pa wou die piep gekry!"

"Dis seker hoekom sy jou oupa saamgevat het en nie my pa nie," sê Andrew. "Maar dit was regtig soos om vir Mickey Mouse die au pair te maak; my ma het nie geweet van jou oupa se probleem met sales nie. My ma vertel dat dit baie snaaks was. Hier tussen die furniture sale-goeters, hier bring hulle die perd in, en toe sy weer kyk, toe het jou oupa die perdjie gekoop. My ma vertel dat sy hom nie kon keer nie, maar soos ek vir haar ken, het sy hom seker gehelp," vertel Andrew.

"Ratu. Haar naam is Ratu." Nell staar oor die heining na die geel merrie. Ratu kyk rustig na die drie kinders wat haar dophou.

"Sy is 'n onbekende kruisras, 'n palomino-kleur, meer goud as geel," vertel Nell. "Dok en Oupa meen sy het 'n bietjie Walliese bloed, maar niemand weet verseker nie."

"Sterk bene, wakker oë," weeg Hein die merrie se voorkoms, nou met meer erns. "Nie 'n sportperd nie, maar dalk 'n kinderryperd."

"Ek het 'n idee dat oom Sarel en Oupa Sallie nog gaan stry oor hierdie perd," sê Nell.

"Wel, jy weet hoe my pa voel oor perde wat net staan en kos opeet," sê Hein.

"Jou pa en oupa klink altyd of hulle stry. Hulle rol hulle woorde so vinnig en hulle stemme is so hard, ek kan regtig nie verstaan wat hulle sê as hulle met mekaar praat nie," vertel Andrew ernstig.

Nell en Hein kan nie help om te lag nie.

"Toemaar, Drew, ons sukkel ook party dae om hulle te verstaan. Dit is soos tannie Heike sê, sy dink hulle praat hulle eie opgemaakte taal," sê Nell.

"'n … Opgemaakte-taal-waar-jy-jou-stem-geweldig-hard-moet-gebruik-en-jou-woorde-vinnig-moet-aframmel," sê Hein terwyl hy sy pa en sy oupa se praatstyl namaak.

Nell geniet Hein se grappie. Sy lyk so vrolik dat niemand op hierdie oomblik sou raai watter diep, donker geheim sy in haar hart ronddra nie. 'n Geheim wat so diep weggebêre is dat sy dit self nie ken nie.

Die merrie lig haar kop en kyk nuuskierig met haar groot, donker oë na die laggende kinders. Sy spits haar ore, snork liggies en wikkel haar maanhare.

“Ratu!” roep Hein. Die merrie kyk na hulle en stap met gemaklike, rustige treë tot ’n meter van hulle af.

Die palomino is glad geborsel en haar vel blink. Haar maanhare hang lank en spierwit teen haar geelwit vel. Rondom haar neusgate is die vel donker en haar groot oë kyk wakker rond. Sy draai haar goed gevormde ore vorentoe asof sy intens luister.

Nell trek haar asem benoud in toe Ratu haar nek rek en met haar neus aan haar elmboog ruik-ruik. Sy voel die vrees in haar keel opstoot en hoor hoe haar hart vinniger klop; die tippe-tippe word gou ’n kloppende gedoef-doef. Haar hande begin sweet, sy voel koud en duiselig. Dr. Coenie het met haar laaste besoek vir haar verduidelik dat die vrees beide sielkundig en biologies is.

Haal diep asem. Fokus op iets anders. Die lug, die boom, die sproete op Hein se neus. Haal diep asem. Ek is nie bang nie, ek is mal oor perde.

Ten spyte van haar beste pogings om haarself te kalmeer, ruk sy onwillekeurig terug. Voor sy haarself kan keer, staan sy ’n meter weg van die heining af. Net nie flou val nie. Haal diep asem. Asem in, asem uit.

“Sy is rustig, Nell, moenie bang wees nie,” sê Hein simpatiek.

Andrew klim in die kamp en gaan staan langs Ratu, wat Nell nuuskierig met haar neus probeer volg het en nou oor die heining loer. Haar kop rus op die boonste balk van die heining.

“Kyk, sy is so mak soos ’n koei,” demonstreer Andrew. “My pa sê die perd het ’n paar probleme, maar kalmerenheid en wildenheid is nie die probleem nie,” verduidelik Andrew op sy beste Afrikaans.

Dit is net wat Nell nodig het om haar aandag af te lei. Sy kry haar asem terug en glimlag.

“Ek is oukei, net ’n ligte skrik,” antwoord sy verleë.

Sy stap weer nader en laat toe dat Ratu aan haar ruik. Die vrees sak weg, al hoe dieper tot in die kelder van haar brein, van waar dit seker weer op ’n dag ongevraag en sonder waarskuwing sal uitspring om haar te treiter.

“Nou wat is dit dan wat jy doen, ou Blondie, dat mense jou nie kan ry nie?” Hein vryf Ratu se neus. “Blaf en byt jy?”

Oupa Sallie kom uit die saalkamer aangestap met ’n toom en saal oor sy skouer.

“O, hier kom Oupa Sallie, nou sal ons seker presies weet wat jou geheime is,” sê Hein.

# 4

## *Die vendusieperd se vreemde toertjie*

"Hallo, hallo, en wat dink julle van my winskopie?" groet Oupa Sallie terwyl hy die saal oor die boonste balk van die heining hang.

"Sy is baie mooi, ek hou van haar kleur," sê Hein, "maar wat gaan Oupa met haar doen?"

"Nee, ek sal maar moet sien, sy het net so verlore gelyk tussen al die ou meubels, ek móés haar net koop," verduidelik Oupa Sallie. "sy is pragtig, soos julle kan sien. Verder was sy 'n winskoop, ek het haar vir 'n appel en 'n ei gekoop. Ek kon net nie anders nie.

"En ek het nog 'n paar kissies en koffers en goed ook saam met haar gekry. Ek moet dit nog by die afslaer in die Kaap gaan haal. Daar was nie plek vir 'n ponie met bagasie én outydse kaste in die sleepwa nie."

"Oh, she comes with baggage?" spot Andrew.

"Moenie van die kat vergeet nie," terg Hein.

"Ha! Spot maar. Ek dink sy is spesiaal. Geen perd kan so intelligent lyk as sy nie liefdevol versorg is nie," sê Oupa Sallie.

"Ja, Oupa, maar sê nou sy is soos tannie Hestertjie se perd – daardie een wat sy soos 'n hond vertroetel het?" vra Nell besorg.

"Praat jy van die Shetlandponie wat in tannie Hestertjie se kombuis geslaap het?" vra Hein.

"'n Regte lemon, niemand kon ooit op daardie perdjie gery het nie, hy het gebyt soos 'n hond en geskop soos 'n rodeo-bul," vertel Hein.

"Ja, maar daardie perdjie was ook goed versorg," sê Nell.

"Wel, ja, Ratu hét snaakse maniere, dit het ek en Dok mos uitgevind," grinnik Oupa Sallie. "Dok het haar bietjie deurgekyk. Sy is gesond en mak,

maar sy is net nie ’n ryperd nie. Sy skop en byt darem nie. Sy is baie beter gemanierd as ’n hele paar van Solitaire se perde.”

“Wat doen sy? Bokspring sy?” wil Hein nuuskierig weet.

“Hou dop, Heinman, dit is ’n baie vreemde ding,” sê Oupa Sallie geheimsinnig. Hy beduie met die toom na Andrew.

“Kom, Andries, jy het mos gisteraand gesien wat die perdjie se toertjies is, vang haar daar vir ons.”

Andrew klim deur die heining en neem die toom aan. Dit is ’n toom met ’n sagte stang. Andrew stap na Ratu toe. Ratu deins nie terug nie en bly rustig staan terwyl Andrew die toom saggies oor haar kop trek. Sy staan doodstil terwyl hy eers die neusband en dan die keelband vasgespe en haar lang wit maanhare onder die sterband uittrek. Ratu begin wel dadelik aan die stang kou en wikkel haar neus.

“Sy lyk nie gevoelig of oorsensitief op enige deel van haar kop nie,” merk Hein op. “Sy reageer eintlik soos ’n opgeleide ryperd.”

“Ja, jy’s reg,” sê Nell. “Oupa, hierdie merrie is hondmak, wat is dan die probleem?”

Andrew stap ’n paar maal in die rondte deur die kamp met Ratu en sy volg hom lewendig. Daar is geen sprake van nukke nie. Andrew gaan staan by die saal wat oor die boonste houtbalk hang en Ratu ruik-ruik aan die leersaal met die sagte skaapvel-saalkleedjie en die enkelbuikgord.

“Wel, nou sal julle sien wat gebeur,” glimlag Oupa Sallie. Hy haal die saal van die balk af en gaan staan aan die ponie se linkerkant met die saal oor sy arm. Andrew staan voor Ratu met die teuels in sy hand. Hein en Nell hou Oupa Sallie nuuskierig dop.

Hy vee ’n paar maal rustig met sy regterhand oor Ratu se rug. Sy wriemel die vel op haar rug, maar bly mooi stilstaan toe Oupa Sallie die saal oor haar rug skuif.

Sy trippel, trap of draai nie onder die saal uit nie. Oupa Sallie skuif die buikgord saggies onder haar blaaie deur en trek dit vas. Hein wag oorgehaal vir wat volgende gaan gebeur. Nell kou haar duimnael.

Andrew gee die toom se teuels skiet en tree weg van Ratu af. Hy weet wat om te verwag.

Oupa Sallie sit sy hande op die saal asof hy wil opklim en fluit versigtig vir Ratu, soos Oupa altyd maak as hy op ’n vreemde perd klim. Ratu se knieë knak skielik onder haar soos ’n kameel s’n asof sy flou word en sy gaan lê plat op haar regtersy.

“Tik my om met ’n veer! Ek het nog nooit so iets gesien nie.” Hein skud sy kop.

“Jip, dit is haar toertjie. Dit is wat sy dink sy moet doen wanneer sy ’n saal op haar rug kry,” verduidelik Oupa Sallie.

“Wel, dit is flippen weird!” Nell skud haar kop verdwaas.

“Ja, en jy kan haar nie roer nie, ek en Dok het probeer. Sy bly so lê tot jy die toom en saal aftrek, dan sal sy eers opstaan.” Oupa Sallie staan ’n tree terug en bekyk die merrie wat steeds roerloos op haar sy lê.

Hein staan nader en druk teen haar skouer, maar Ratu lê asof sy narkose gekry het. Sy maak haar oë toe, strek haar bene styf uit asof sy haar laaste asem uitgeblaas het en steun en kreun soos Huffel wanneer hy diep slaap.

Oupa Sallie maak die buikgord se gespe los en haal die saal van haar rug af, terwyl Andrew die toom van haar kop aftrek. Ratu kom rustig regop en skud haar af asof dit die normaalste ding op aarde is.

Sy spits haar ore en draai nuuskierig weg van hulle en kyk in die rigting van ’n groot trok wat in die verte aankom.

“Hier kom Colette en die besoekers nou,” merk Oupa Sallie op. Almal kyk in die rigting van die plaashek, waar die trok ingedreun kom.

Wat sou verkeerd wees met die palomino? Sy is ’n weird perdjie, sy is soos ek, dink Nell. Sy lyk oukei en heel normaal, maar sy ly ook aan weirdness-siekte in die ergste graad.

# 5

## *Die koms van die Stellenbossers*

“Daar kom ma ook nou met Colette-hulle,” roep Hein opgewonde.

Die groot perdetrok is reeds deur die wit pilare en oor die sparre van die veehek toe die Land Rover ingery kom. Dit is ’n groot perdetrok wat agt perde kan vervoer. Die voertuig stop voor die stalle met die blougeverfde staldeure. Hierdie stalle is die naaste aan die oefenkampe en word die blou blok genoem. Dit is die ryperde se stalle en hulle name is op bordjies op die staldeure. Die teelmerries kom gewoonlik in die groen blok, nader aan die skuur, waar al die staldeure groen geverf is.

Oupa Sallie, Andrew en Hein drafstap na die blou blok toe. Die trok en die Land Rover het reeds stilgehou en drie modieus-geklede meisies klim saam met Heike, Colette en Hein se ma, uit.

Nell, wat ’n entjie agter die ander stap, wens dadelik sy het vanoggend meer moeite gedoen met haar voorkoms. Haar ma het juis vir haar nuwe klere gekoop vir die winter, dalk met die oog op die Stellenbossers se koms. Maar Nell is die meeste van die tyd min gepla oor wat sy aantrek. Dit is juis een van die dinge wat sy hierdie eerste kwartaal van haar tuisskoolprogram die meeste geniet het – dat sy in jeans, tekkies en truie kan leef. Party oggende loop sy sommer in haar pajamas en pantoffels rond tot sy klaar is met haar lesse.

Colette kom na hulle toe aangestap. Haar geruite swart-en-wit mini met die valle wip as sy stap. Daarby dra sy ’n wit langmouhemp wat onder haar kort swart leerbaadjie uithang, lang rooi kouse en kort swart stewels.

Reeds in graad 7 al het Colette se klerestyl begin verander. Sy het nie meer sommer met haar ryklere en blou oorpak en rubberstewels op die plaas rondgeloop soos Nell en Hein nie. Nee, sy het maklik drie keer op ’n

dag aangetrek; ’n ander uitrusting vir elke geleentheid. Oom Sarel se gepla en geterg het geen verskil gemaak nie. Nou, in haar tweede jaar op kosskool, is sy ’n graad 9-leerder wat altyd sjiek en stylvol uitgevat is in amper te swierige klere. Nell trek ongemaklik aan haar verbleikte lospassende jeans wat by haar rubberstewels ingedruk is en loer spyt na haar ou oorgroot blou trui wat vanoggend vir haar die lekkerste gelyk het om aan te trek.

“Haai, Oups.” Colette gee vir Oupa ’n druk. Nell kan sien dat Colette grimering dra.

“En hoe gaan dit met my te-groot-vir-sy-skoene-broer?” Colette gee vir Hein ’n soen op sy kroontjie.

Sy wag nie vir ’n antwoord nie en wend haar tot Andrew. “Hallo, Andrew!” Hy kry ’n stywe druk. “Ek hoor jy gaan ook aan die springkompetisie deelneem met Wild Hero?” sê-vra sy. “Jy gaan lekker hard moet werk, nè? Kan hy ooit spring?” Colette haak by Andrew in en gaan staan styf teen hom.

“Ja, jy sal geskrik wees. Hein en Jenny het hom al ’n paar dinge geleer, Hero gaan gee julle nog a big surprise.”

Steeds ingehaak by Andrew trek Colette hom nader aan haar vriendinne. Die son blink op haar lang, bruin hare met die heuning-sonstrepies.

“Dit is Charni Meiring,” stel sy eerste vir Charni voor.

Charni beweeg onophoudelik: sy swaai haar blou-en-pers serp se punte en wikkel haar bene in die lang leerstewels heen en weer. Die serp pas mooi by haar hemp van pers breistof, wat ’n interessante kontras vorm met die swart mini, swart kouse en swart stewels. Sy steek haar hand uit na Andrew en kyk hom met groot blou oë aan van onder haar blonde krulle.

“Hey, hello,” glimlag Andrew.

“Haai!” waai Hein onseremonieel met sy hand.

“En ontmoet vir Ateeyah Ammani,” sê Colette. “She is of royal descent.”

Sy lyk regtig koninklik, dink Nell by haarself, maar Colette maak darem seker ’n grappie daaroor.

Ateeyah dra ’n styfpassende denim met ’n sagte seegroen geborduurde katoenhemp wat lank daaroor afhang. Sy het ’n donkerder groen syserp om haar nek. Ten spyte van haar gemaklike plat leerskoene is sy steeds ’n kop langer as Colette en net so lank soos Andrew. Haar lang, swart hare hang steil teen haar rug af. Sy is beeldskoon met haar groot, amandelvormige swartbruin oë.

“Hi, pleased to meet you. Is it princess Ateeyah?” verneem Andrew. “Wait, no, now I remember,” onderbreek Andrew homself. “I know this: it is Maha- … rani.” Andrew weet altyd iets van die regte manier van groet af. “Maharani Ateeyah,” gaan hy voort, “or is it Maharaj Kumari? My friend Benu is a great fan of Maha Rani, the Indian pop star.” Nell en Hein luister oorbluf na Andrew.

“No, no, I am just Ateeyah,” glimlag Ateeyah.

“Hoezit,” is al wat Hein uitkry.

“Hein en Andrew gaan saam met ons oefen vir die SANEF-uitdunne,” verduidelik Colette aan haar twee vriendinne.

Colette en haar twee kosskoolvriendinne gaan die eerste vyf dae van die Aprilvakansie saam met hul perde op Solitaire deurbring vir hulle finale afronding vir die komende Suid-Afrikaanse Nasionale Ruiterkuns-en Springtoernooi.

“Is Jenny al terug?” vra Colette.

“Sy is al ’n week lank terug. Sy gaan julle baie hard laat werk,” waarsku Hein.

Jenny Scott, Solitaire se spesialis-perdeafrigter, is landwyd bekend vir haar perd-en-ruiterafrondingskursusse wat hier op Solitaire gehou word. Sy is pas terug van ’n afrigtingskliniek by die baie bekende Camelot Riding School buite Londen.

Andrew en Hein gaan ook die kursus bywoon – Andrew hoofsaaklik om te sien of hy sy perd, Wild Hero, afgerond genoeg kan kry om ook te kwalifiseer vir die springkompetisie. Hein, Nell en Colette is al drie verlede jaar vir die Westelike Provinsie-span gekies. Hein, op Super Sam, was die jongste lid wat nog ooit die span gehaal het.

“En hier is my oulike, cute niggie, Nell, van wie ek julle vertel het.” Colette klink omtrent soos ’n TV-nuusleser wat ’n dramatiese gebeurtenis aankondig. ’n Tifoon het Haïti getref. ’n Orkaan is op pad na Amerika. Ontmoet dan nou ook vir Nell. Ernstig en amptelik.

Katjies en hondjies is oulik en cute; fluister Nell se gedagtes vir haar.

“Hallo, Nell, ek is Charni!” Charni praat hard en duidelik, terwyl sy elke klank met haar mond vorm asof Nell nie mooi kan hoor nie. En net om seker te maak dat Nell verstaan, druk sy met haar hand teen haar lyf om te beduie dat sy Charni is.

“Pleased to meet you,” sê Ateeyah sag en simpatiek in ’n amperse fluisterstem, asof sy bang is om met Nell te praat.

Nell kan nie help om te wonder wat Colette haar vriendinne van haar en haar probleme vertel het nie. Sy voel skielik soos Frankenstein se monster en die gillende binnestem begin weer koggel. Sy voel hoe haar keel brand en haar hande sweet.

"Nee, watse ginnegapery is dit? Julle is nie nou by die flieks in die malls nie, jonge dames," kom oom Sarel tot haar redding. "Toe-toe, kom kry hierdie perde op stal!" Hy stop Duchess se haltertou in Colette se hande. "Hier, Colette."

"Ag, ek sal my helpvol hou, julle dames wil seker eers gaan opvars," bied Andrew galant aan.

"Dit is 'behulpsaam' en jy sê nie 'opvars' in Afrikaans nie," wil Nell hom reghelp, maar daar kom geen klank by haar mond uit nie.

"Dankie, Andrew, jy is 'n regte gentleman," glimlag tannie Heike. "Kom, meisies, julle kan eers gaan uitpak en julle ryklere aantrek. Julle is seker ook baie honger. Die oom klink maar net so kwaai."

"Jenny wil julle al vanmiddag deur die nuwe baan neem," roep oom Sarel nogtans agterna.

"Sarel! A nee a!" raas Heike met hom. "Gee die meisies 'n kans. Onthou, hulle kom darem nou uit die koshuis uit!"

"Nou vir wat dos hulle hulle dan so uit, hoe het hulle nou gedink gaan die perde op stal kom?" Oom Sarel klink nie te beïndruk nie. "Hierdie is nie 'n hotel nie, almal moet help met alles."

Charni en Ateeyah lyk effens verskrik en staan dadelik nader aan die perdetrok om te help, maar Colette steur haar nie aan haar pa nie.

"Thanks, Andrew, you are so kind," sê Colette op haar deftige Stellenbosch-Engels. Sy glimlag en gee dadelik Duchess se haltertou vir Andrew. "Kom, girls!" kommandeer sy haar vriendinne op.

"Julle kry dié vakansie die gastewoonstel, Die Solder. Dit is ons huis se solder wat omskep is in 'n woonstel," verduidelik Heike die slaapreëlings.

"Ag, Ma, jy's die beste," koer Colette.

"Vriendinne, kom nou," roep Colette weer en klim terug in die Land Rover.

"Hein, Andrew, Pa Sallie, help daar met die kuiergaste se perde," beveel Heike. "Ek gaan eers die meisies opneem Solder toe."

"Hein en Oups, ek is seker julle kan ook nie wag om vir Silver Max en Tango Girl te sien nie," roep Colette deur die Land Rover se venster. "Dis

nou julle kans.” Sy skud haar bruin hare oor haar skouers en sit terug in die sitplek soos ’n sepiester in ’n limousine.

Hein en Oupa Sallie het al baie gehoor van die twee perde wat die vakansie kom kuier. Hulle is nogal nuuskierig en klim gretig in die trok. Andrew stap intussen met Duchess aan na ’n stal waar haar naam in sierskrif op die blou-en-wit naambordjie pryk.

Duchess is ’n fyngeboude vosmerrie, vyftien hand hoog, en met Colette in die saal is hulle twee ongetwyfeld die beste advertensie ooit vir die perde wat op Solitaire geteel en afgerig word. Sy en Colette is ’n wenspan as dit by ruiterkuns kom; altyd netjies en blink.

Nell kyk hoe haar tannie Heike en die Stellenbosse meisies met die Land Rover wegry. Daar is ’n vrolikheid en opgewondenheid tussen hulle. Nell kan nie help om met haar hand op haar hart te druk nie, want dit voel skielik asof daar ’n skerp, helder pyn deur haar skiet net daar waar haar hart sit.

Sy moes ook tussen hulle gewees het, maar nou word daar nie een keer met haar gepraat nie, want niemand kan haar vra om met iets te help nie. En wanneer die twee besoekers met haar praat, klink dit asof hulle dink sy is verstandelik gestrem.

Watter nut het ’n mens op ’n perdeplaas of by ’n perdetelery as jy elke keer flou en bewerig voel wanneer ’n perd net aan jou ruik?

Ek hoort nie meer hier nie, dink Nell en begin blindelings wegstap van die perde wat afgelaai word.

Nie Oupa Sallie, Hein of Andrew kom eens agter sy stap weg nie; hulle is te besig met die kuiergaste se perde.

# 6

## *Die saalkamer se ver-kyk-stoel*

Nell drafstap verby Ratu wat nuuskierig na die veldperde staan en kyk wat in hulle kamp agter die skuur wei.

"Daardie perde kan moeilik wees, hulle is nog jonk en baklei maklik, jy bly net hier," sê Nell vir Ratu en stap haastig by die saalkamer se oop deur in. Die saalkamer is 'n vertrek in die ou skuur. 'n Houtdeur met 'n veiligheidshek voor verleen toegang tot die donker vertrek sonder vensters. Die hek en die deur staan altyd oop gedurende die dag. Gemonteerde hake teen die mure bied hangplek vir al die perde se saals en tooms, met gemerkte naamplaatjies onder elke saal.

Nell mik om op die klein stoeltjie wat teen die agterste muur staan, te gaan sit. Die stoeltjie staan reg onder een van die saals wat teen die muur hang. Sy druk met haar vinger teen die skroefgaatjies onderkant die saal waar 'n naamplaatjie afgehaal is. Drie maande gelede was haar en Chocolate Charlie se naamplaatjie nog daar vasgeskroef.

*Nell*

*Chocolate Charlie*

Aan die haak bokant die leë skroefgaatjies hang die swart leersaal wat haar pa twee jaar gelede vir haar uit Duitsland gebring het toe sy vir die eerste keer vir die WP se junior springspan gekies is. Nell streel met haar hand oor die rand van die saal, waar daar nog net een diep skraap deur die leer loop. Oupa Sallie het die saal reggemaak. Hy het dit só goed gedoen dat selfs dié skraap skaars sigbaar is en die ander fyner skrape heeltemal weg is. Die verlore en gebreekte stiegrieme en stiebeuels is ook vervang. Die saal hang reg vir gebruik.

Charlie se toom hang netjies aan die haak onder die saal, skoongemaak en met die stang blink opgevryf.

Van waar sy met haar rug teen die muur geleun sit, het sy ’n uitsig oor al die bedrywighede by die stalle. Sy knyp haar oë styf toe en druk met haar hand teen haar bors waar die brandpyn nog steeds steek. Sy probeer om stadig en diep asem te haal.

“Hoe het julle hom begrawe, oom Paul?” het sy een oggend gevra terwyl hulle in die stal besig was. Sy het geweet oom Paul sou nie vinnig ander praatjies maak nie.

“Dit is mos maar moeilik om ’n perd te begrawe, Nell.” Oom Paul het geaarsel. “Jy weet mos, jy was mos by toe ons daai jaar vir Jupiter begrawe het nadat hy aan perdegriep dood is.” Oom Paul het rustig met die vurk die droë hooi eenkant toe gewerk.

Nell kon goed onthou hoe hulle Jupiter begrawe het. Hy is met die laaigraaf in ’n gat onderkant die plaas se skrootwerf gegooi. Oom Sarel het amper ’n hele dag lank gewerk om die gat met die plaas se laaigraaf te maak. ’n Diep, groot gat. Jupiter se groot perdelyf is toe met dieselfde laaigraaf soos ’n hoop sand opgeskep en in die diep gat laat val. Sy het gegril om te dink dit is hoe Charlie ook begrawe is.

“Ons het maar vir Charlie daar by Jupiter begrawe.” Oom Paul was ongemaklik, maar het nie weggeskram nie.

“Hoe het julle hom op Solitaire gekry van Kwaggapark af?”

Oom Paul het ’n oomblik gehuiwer om haar te antwoord.

“Hoe het julle hom van Sneeuberg afgekry?” het Nell weer gevra.

“Kyk, hy was mos dood, en hy was ’n kragtige dier. Swaar en vol spiere. Ons moes hom maar daar afsleep.”

“Hóé, oom Paul?” het Nell aangedring.

“Ons het toue aan sy bene vasgemaak en hom met die trekker afgesleep. Toe het ons hom met die laaigraaf op die plat wa gelaai en in ’n gat langs Jupiter begrawe.” Oom Paul het orent gekom en ophou werk met die vurk. “Dit is hoe dinge werk op die plaas, Nell. Perde word gebore, maar perde gaan ook dood. Sulke dinge gebeur.”

“Maar Charlie was nie net ‘perde’ nie.”

“Ek weet, Nell.” Oom Paul het simpatiek na haar gekyk. “Kyk, Nellie, ons kan nie hier bly lê nie, nè? Ons moet maar ons koppe regop hou en inasem en uitasem en aangaan met die lewe.”

*Freak, freak-perdemoordenaar, dit het nie net gebeur nie, jy het dit lááť gebeur. Jy het met Charlie teen die berg afgejaag. Jy het jou perd op ’n gevaarlike stuk grond laat galop. As jy gestap het, sou dit nie gebeur het nie.*

Sy druk met haar agterkop teen die muur, asem die reuk van die leer van die saals en tooms in, ruik die perde se sweet wat aan die saalkleedjies vasklou. In die somer is hierdie die koelste plek op die plaas. Nou, op hierdie herfsdag, is dit amper te koud hier binne, maar dit is haar dinkplek, haar wegkruipplek.

Met haar oë toe raak Nell bewus daarvan dat iemand die saalkamer binnegekom het. Seker iemand wat my kom roep vir ete, dink sy. Sy hoop dit is Andrew. Toe sy haar oë oopmaak, staan die nuwe palomino-ponie in die saalkamer se deur na haar en staar.

“Hoe op aarde het jy uit die klein kampie gekom? Ek hoop nie jy is ’n hekoopmaker nie, dan gaan oom Sarel glad nie van jou hou nie – om nie eens van oom Paul te praat nie!”

Die palomino snork en trap-trap met haar poot op die grond asof sy Nell roep.

“Wel, jy sal moet terugkom in jou kamp, of in die stal hier langsaan,” gesels Nell versigtig met die merrie. Die ponie staan met haar voorlyf in die stalkamer en haar agterlyf buite.

“Oompie Paul laat nie perde hier tussen die stalle los loop nie, hy sal die piep kry,” verduidelik Nell oom Paul se reëls. Oom Paul is Solitaire se stalbestuurder.

Nell haak ’n blou halter van ’n haak af wat nie met ’n perd se naam gemerk is nie. Sy staan nader aan Ratu en voel hoe haar hande begin bewe. Die vrees stoot weer op in haar keel. Haar hart klop soos ’n trom in haar ore. Fyn sweetdruppeltjies slaan op haar voorkop uit.

Ek wil nie die ponie ry nie.

Die ponie wil nie eens hê dat iemand haar ry nie.

Ek wil net iets doen, iewers help.

Ek wil nie níks wees en níks beteken nie.

Ek wil nie ’n ander perd in Charlie se plek kies nie!

Nell se keel brand. Haar oë ook. Sy staan minute lank net so stil, die halter nog steeds in haar hand. Ratu wag geduldig. Nell vou die die nekband oop. Die ponie reageer soos ’n sirkusperd en kom nader asof sy self die

halter oor haar kop wil trek, druk haar neus in die neusband en laat sak haar kop tot binne-in die halter.

Nell se vingers is dom met die gespe, maar sy kry dit darem vas. Sy neem die halter se tou in haar hand en druk liggies teen Ratu se heuninggeel lyf. Die merrie reageer en tree gemaklik uit die saalkamer.

Nell se hele lyf bewe nou. Sy haal swaar asem asof sy landloop hardloop. Fokus! Fokus! Fokus! Die ponie is nuut op die werf. Ratu moenie op haar eie tussen die stalle ronddwaal nie. Perde wat mekaar nie ken nie, kan mekaar byt en skop. Sy gaan Ratu net uit die saalkamer lei en in die stal langsaan sit.

Die res van die skuurgedeelte langs die saalkamer bestaan uit ’n groot stal. Dis eintlik die plek waar hulle die merries hou wat moet vul. Baie vulletjies is al in die ruim stal gebore. Jare terug was dit ’n melkskuur. Nell laat Ratu by die skuurstal instap en maak met bewende hande die staldeur agter die geel ponie toe. Sy haal nie eens weer die halter af nie.

“Om ’n vrees te hê, is net ’n kwaal, ’n kwaal wat kan genees. Daar is nie een of ander skandalige fout met jou nie.” Dr. Coenie het vir haar klein en oud gelyk, amper soos ’n gekreukelde skilpad met ’n leerstoel vir ’n dop.

*Jy is mental, freak! Jy wil nie weet wat gebeur het nie, want jy het iets verkeerd gedoen. Jy wil nie weer perdry nie, want jy verdien nie ’n nuwe perd nie. Die een wat jy gehad het, het jy verwoes. In ’n gat laat dump met ’n laaigraaf!*

“Die pleister vir die vrese in jou hart is woorde. ’n Mens genees jou vrese deur daaroor te praat,” het dr. Coenie simpatiek verduidelik. “’n Gebreekte arm of been kan gesond word as jy dit spalk. Vir infeksies kry jy antibiotika, maar vrese moet uitgepraat word,” kraak dr. Coenie se stem deur haar kop.

Sy druk haar voorkop teen die skuurstal se onderdeur, kap haar kop per ongeluk teen die deur. Sy voel verdwaas aan die skerp pyn aan haar voorkop. Sy wil nie nou ’n blou kol op haar voorkop hê nie.

Tien perde kom wild vanuit die veldkamp se rigting agter haar verbygegalop, sodat sy haar lyf vinnig styf teen die deur druk om uit hul pad te kom. Die krag van hulle hoewe laat klippies en sand teen haar gesig spat. Sy sal vinnig vir Oupa moet kry.

# 7

## *April-skouspringkursus: Dag 1*

Middagete is in piekniekstyl op die eetkamertafel uitgepak. Worsbroodjies met slaai, vrugte en vrugtesap. Heike en Sarel se huis het ’n oopplanstoepvertrek waar ’n lang eetkamertafel staan. Aan die onderpunt van die vertrek is ’n sithoek rondom ’n kaggel met gemaklike leerbanke. ’n Veerpyltjiebord en tafelsokkerspel gee aan die vertrek ’n ontspanne karakter.

Gummie en Gumsie, Colette se twee wit krullebol-maltese hondjies, sit regop op die banke en luister met wakker gesiggies na al die stemme.

Colette en haar vriende is uitgevat in rybroeke en lang rystewels, met hulle skool se sweetpakstyl sportbaadjies daarby.

Hein en Andrew het ook hulle ryklere aan: swart broeke met stewels en olyfgroen sweetpakbaadjies met Solitaire se naam en embleem in goud daarop geborduur. Die twee lyk heel anders sonder hulle blou plaasoorpakke.

“Reg, ons gaan reeds vanmiddag begin met die oefenprogram,” skop Jenny haar kursus af terwyl hulle eet. Sy tik op die witbord wat sy opgestel het om almal se aandag te kry. Hulle gaan die volgende vyf dae totdat die kompetisie begin, tegniek en verskeie tipes skouspringbane bespreek. “Dit is wonderlik dat julle perde reeds fiks is. Julle almal besef dat dit nie kinderspeletjies is om vir die WP-span gekies te word nie.” Jenny is lank en skraal en bruingebrand van elke dag in die buitelug werk. Sy dra ook ’n rybroek en stewels.

“Ek wil net ’n goeie tyd opstel,” sê Andrew.

“Kyk, dit gaan nie ’n maklike baan wees nie, ek het gehoor die baan gaan deur Lee-Ann Scholtz uitgelê word,” sê Jenny.

Charni sit opgewonde orent. “Sy was in 2008 lid van die Olimpiese span en help nou om die Suid-Afrikaanse span af te rig. Haar standaarde is baie hoog.” Charni se ouers is ook kranige ruiters en haar pa ondersteun haar vurig. Hulle familie ken baie skouspringbeoordelaars en -afrigters.

Ateeyah luister aandagtig na die gesprek. Sy is die eerste een in hulle gesin wat aan perdesportkompetisies deelneem.

“Ek kan nie wag dat Andrew vir julle wys wat Wild Hero op die baan kan doen nie!” sê Hein.

“Hein, jy het baie reggekry met Hero,” stem Jenny saam. “Andrew, ons sal jou nog net moet kry om by die streng reëls van perdespring te hou.”

Andrew kyk haar gemaak verontwaardig aan. “Wat bedoel jy, Jenny? Ek hou dan altyd baie mooi by die rules.”

“Ja, jy’s ’n regte cowboy op daardie polo-crossbaan,” terg Colette. “Jy kan nie só ry in perdespringkompetisies nie!”

“Toemaar, Andrew, Hero het die potensiaal en hy is baie fiks. Ons weet jy sal goed doen,” moedig Jenny hom aan.

“Ek is amper meer bekommerd oor jou, Colette.”

“Hoe so?” vra Colette verbaas.

“Wel, Ace het baie min oefening gekry. Onthou, ek was vir ’n paar weke weg en niemand het toe gesorg dat hy oefening kry nie. Hy is weke laas gery.”

Ace is ’n rooibruin reun van sewentien hand hoog, en Colette neem met hom deel aan perdespringkompetisies. Hy is ’n wakker perd, maar moet gereeld gery word, anders raak hy buierig. Hy gaan nie in die kwartaal saam met Colette Stellenbosch toe nie, want sy het nie tyd om aan twee perde aandag te gee én haar skoolwerk op datum te hou nie.

“Hein, hoekom het jy nie vir Ace oefening gegee nie?” wil Colette verontwaardig weet.

Hein haal sy skouers op.

“Duh, waar moes ek nou die tyd gekry het? Ek help klaar met die jong perde, ek rig vir Sam en Hero af – en ingeval jy vergeet het, ek is in graad 7 dié jaar. Ons het baie huiswerk,” reageer Hein driftig.

“Baie huiswerk? Graad 7 is niks in vergelyking met graad 9 nie. Julle het net sulke opsomminkies om te leer,” sê Colette kwaai.

Oupa Sallie is die eerste om agter te kom dat Nell nie daar is nie. “Waar is Nell?”

“O aarde, ja, waar ís Nell?” vra Heike, dankbaar vir die verskoning om die dreigende woordewisseling tussen Hein en Colette af te weer.

“Is sy nie by die onderste huis nie?” vra Sarel vir niemand in besonder nie. Oupa Sallie, Anelda en Nell woon in die Victoriaanse plaashuis wat laer teen die helling van die plaaswerf af gebou is, en Sarel, Heike en hulle kinders woon in die boonste huis.

“Nee, Anelda is mos Kaap toe vir banksake,” antwoord Heike. “Nell is veronderstel om vandag hier te eet.”

Anelda, Nell se ma, is Sarel se suster en mede-eienaar van die Solitaire Perdestoetery. Sy is ook die plaas se boekhouer. Anelda en Nell se pa, Ralph, is jare terug al geskei. Ralph woon en werk in Duitsland. Nell sien hom skaars een maal per jaar. Sy het hom drie maande gelede gesien toe sy in Desember in die hospitaal van haar beserings herstel het.

“Toemaar, dalk het sy net vergeet,” sê Oupa Sallie. “Ek sal haar gou gaan soek.” Hy stap vinnig by die voordeur uit tot op die stoepdek wat oor die plaas uitkyk, net toe Nell aangehardloop kom.

“A, daar is jy! Jy moes mos saam met ons kom eet het!” roep Oupa Sallie verlig uit.

“Oupa, Bullet en die jong perde is almal uit. Oom Paul is nie by die stalle nie!” roep Nell benoud. “Iets of iemand het die klomp uit hulle kamp laat kom en hulle hardloop tussen die stalle rond en maak moeilikheid.”

Oupa sien nou ook die perde wild oor die werf galop. Die sewe merries en die drie reuns het nou by die perde wat op stal staan se oop bodeur begin inloer en daar is ’n gerunnik en ’n geskop teen die staldeure.

“Waar is die palomino?” wonder Oupa Sallie hardop toe hy sien die klein oefenkampie is leeg.

“Sy was ook buite, maar ek het haar in die skuurstal ingekeer.”

“Ek gaan die klok lui,” sê hy, en voeg die daad by die woord. Die klok word net in noodgevalle gelui.

Kla-klange! Kla-klange-klange-kla-klang! Vanuit Heike se blomtuin waar die klok staan, kan hulle al die stalle en kampe sien.

Duchess, Silver Max en Tango runnik en steek hulle koppe by hul stalle uit. Daar is ’n gebyt en gekap en gesteier tussen hulle en die perde uit die veld. Wild Hero, Ace en Super Sam loer ook nou oor hulle staldeure. Oom Paul is seker nog by sy eie huis vir middagete, want hy is nêrens te sien nie.

“Die jong perde is uit die veldkamp!” roep Oupa Sallie en lui weer die klok met mening.

Hein en Sarel storm eerste by die deur uit om te kyk waarom die klok lui. Hein steek die hele worsbroodjie wat hy in sy hand gehad het, in sy mond. Sy wange smeer vol tamatiesous, maar dit lyk nie asof dit hom pla nie. Hy en sy pa hardloop handeklappend en armswaaiend nader. Hulle moet die jong perde dadelik van die besoekende perde wegkeer en op stal sit. Dit sal baie sleg wees as die besoekers se perde beserings opdoen voor die springkompetisie.

Andrew hardloop met lang treë tot by Hein. Colette storm op Charni en Ateeyah se hakke by die huis uit.

“Wat gaan aan, Oupa?” vra sy bekommerd.

“Nee, die klomp veldperde het uit hulle kamp gebreek en kuier nou by die dorpsperde,” sê Oupa.

“Ag nee, net nie daardie Bullet nie! Hy kan verskriklik byt. Hy het eenkeer aan Ace gebyt en die merk sit nou nog op sy boud,” kla Colette.

“Toemaar, daar jaag Hein en Andrew hulle nou weg van die stalperde af,” troos Oupa Sallie.

Hein en Andrew het tussen die veldperde en die stalperde ingehardloop en raas en klap hulle hande om die veldperde te verwilder.

Die klomp veldperde swaai om en galop weg van die stalle af. Al die perde storm agter Bullet aan, wat vooruit galop. In die veld is Bullet die merries en reuns se tropleier. Vandag lei hy sy trop in die rigting van die motorhek. Sy gerunnik klink soos ’n generaal wat sy troepe roep. Sy swart maanhare wip en wapper deur die lug; hy krom sy blouskimmel nek en snork en runnik.

“Kyk, dit is al weer Bullet wat voor is, daar gaan hy!” sê Sarel.

Bullet storm na die plaashek toe en al die ander perde volg hom.

“Nee, Bullet, neeeeeeee!” gil Heike en Colette.

Twee halfmaanvormige wit mure vorm die ingang na Solitaire. Op die buitekant van die muur is die plaasnaam met sierskrif-gietysterletters aangebring. Tussen die twee mure is daar ’n gewone motorhek, met ’n veehek daar langsaan. Die spoorstawe van die veehek is dwars oor die gat in die grond gelê en bied toegang vir motors, maar nie vir vee nie.

Die motorhek is vandag toe en Bullet pyl nou reguit op die veehek af. Hy trap vas en seil los bo-oor met ’n sierlike sprong. ’n Fout met sy afstandskatting, ’n poot wat verkeerd neergesit word en Bullet kon sy been

soos ’n tandestokkie tussen die metaalstawe van die veehek gebreek het. Met krag en ’n natuurlike aanvoeling spring hy egter dwarsoor die hek. Sonder om te aarsel volg Joe-Joe en Black vir Bullet.

Oupa Sallie en Hein slaag daarin om die tweejaaroud merries af te keer voordat hulle ook vir Bullet kan volg.

“Haai, julle boggers!” donder Oupa Sallie se stem oor die plaas. “Haai! Hoei, haai!!”

Die merries swenk om en jaag terug na hulle veldkamp toe. Oom Paul wag daar met ’n kwaai gesig en maak die hek agter hulle toe.

Die drie perde wat oor die hek is, galop in die pad af. Daar kies hulle koers, weg van die plaaspad wat na die teerpad toe lei, en mik in die rigting van die Kwaggaberg-reservaat.

Bullet haal uit soos ’n resiesperd, terwyl Black en Joe-Joe kop aan kop agter hom aanstorm.

Almal staar die drie perde agterna. As hulle eers in die Kwaggaberg-reservaat is, is daar vir kilometers geen heinings nie; net berggrond en sebras, elande en blouwildebeeste. En luiperds.

Nell sien haar ma se Jeep-stasiewa stadig indraai vanaf die teerpad waar die drie perde so pas weggedraai het. Sy sug verlig en ril as sy dink wat kon gebeur het as die drie perde na die hoofpad toe begin hardloop het.

# 8

## *Bullet se stormlopie*

Heike is die eerste om iets sinvols voor te stel. “Ons moet vir Lukas Moseka bel!” Lukas is die bestuurder van die Kwaggapark-natuurreservaat. Heike haal haar selfoon uit haar baadjie se sak. “Hulle sal moet keer dat die perde nie by die reservaat se hek inhardloop nie.”

“Die jong perde se hek was wawyd oop!” Oom Paul kom uitasem aangehardloop. “Wie sou dit gedoen het? Toe ek vir middagete huis toe is, was daardie hek nog styf toe!”

“Bullet was al weer voor,” kla Oupa Sallie.

“Daardie perd kan spring, maar voor hy iewers ’n kampioen-springperd kan word, gaan ek hom vir die naaste leeupark gee vir leeukos!” dreig oom Paul. “Hy is wraggies so vol dinge soos ’n boerbok.”

Oom Paul sukkel al van vulletjiedae af met Bullet se uitdagende temperament. Bullet is ’n kruisrasperd. Sy ma was ’n halwe Arabierperd. Arabierperde het maar altyd ’n ander temperament as die rustiger warmbloedperde, en Bullet is geen uitsondering nie. Hy is ’n nuuskierige reunperd met ’n wil van sy eie.

“Ons weet nie of dit Bullet se skuld was dat hulle uit die veldkamp gekom het nie, oom Paul,” paai Heike. “Ek bel gou vir Lukas om die reservaat se hek toe te maak. Dalk draai hulle om en kom terug huis toe.”

Heike druk vinnig die knoppies op haar selfoon, haar voorkop op ’n gespanne plooi getrek. Die ontvangs in die klowe van Kwaggapark is baie swak. Hulle gebruik gewoonlik tweerigtingradio’s wanneer hulle met Lukas Moseka wil praat.

Heike se gesig verhelder toe iemand tog haar oproep beantwoord. “Lukas, hallo, dankie tog jy is iewers waar jou selfoon opvang.” Heike druk

haar selfoon styf teen haar oor. “Ons het ’n krisis hier, ons jong perde is op loop! Hulle het nou net bo-oor die motorhek gespring en is met ’n spoed op pad daar na julle toe. Kan jy net julle hek toe hou? Ons hoop hulle sal darem daar stop en terugdraai! Ons is op pad om hulle te kom aankeer.”

Anelda klim uit die Jeep sodat Sarel en Hein die voertuig kan neem.

“Jenny, maak net seker dat die perde op stal nie seergekry het nie,” roep Sarel toe hy agter die stuurwiel inskuif. “Pa Sallie, kyk dat van julle só staan dat as ons Bullet-hulle terugbring, hulle deur die hek terugkom en nie weer oor die veehek nie. Andrew, staan jy net vir ons hier buite die hek dat jy die span deur die motorhek kan laat hardloop. Oom Paul, hou vir ons die veldkamp se hek dop vir as ons dalk vinnig terugkom.” Die agterwiele van die Jeep skop-skop op die grondpad soos Sarel wegtrek.

“Hallo, hallo, almal,” groet Anelda.“Ek kan ook nie my rug draai nie, dan maak julle sports hier op die plaas,” terg sy. “Wat het gebeur?”

“Klink soos ’n hekoopmaker se werk,” verduidelik Heike. “Seker maar Bullet. Die hele trop veldperde het uit die veldkamp uitgebreek.”

“Ai, oom Paul gaan woedend wees as Bullet nóg ’n stout gier ontwikkel het.” Nell skud haar kop. “Hy dreig al klaar om Bullet as leeukos te verkoop,” sê sy bekommerd vir haar ma.

“Ja-nee, Nell, Bullet maak oom Paul se laaste paar swart hare ook spierwit grys!” antwoord Anelda. “Kom ons gaan kyk tog of die besoekers se perde nie dalk gebyt is nie.” Heike stap saam met Anelda en Nell na waar Jenny by die stalle is. Gelukkig het nie een van die stalperde iets oorgekom nie.

Colette groet haar tannie met ’n hartlike druk.

“Hallo, tannie Anelda, kom ontmoet my vriendinne,” nooi sy.

Nell is teen dié tyd ook nuuskierig om Charni en Ateeyah se perde te sien. Hulle loer by die stal in waar Charni langs ’n donker vosbruin perd staan en sy toom aansit. Die perd se lyf is bruin en haar maanhare goudkleurig.

“Ontmoet vir Charni en Tango Girl,” stel Colette hulle aan haar tannie voor.

“Hallo, Charni. Wow, jou perd het ’n besonderse kleur,” sê Anelda.

“Ja, Tannie, almal wil altyd weet of ek haar maanhare highlight! Kan jy glo, hoe sal ek dit nou regkry?” Charni trek aan Tango se goudgestreepte maanhare en die merrie skud haar nek asof sy ook bewus is van die ongewone kleur van haar maanhare.

“Hierdie perd van jou hou so baie daarvan om geborsel en mooigemaak te word, ek is seker sy sal geduldig wag vir ’n haarkapper om nog strepies vir haar in te kleur,” terg Colette.

Hulle stap na die stal langsaan, waar Silver Max rustig sonder ’n halter aan staan terwyl Ateeyah hom ritmies afborsel. Max is ’n groot, imposante wit perd met ’n rustige kyk in sy groot, donker oë.

“Meisies, saal julle solank op,” beveel Jenny vir Colette en haar vriendinne.

“Maar wat van Andrew?” vra Colette.

Andrew én Hein, dink Nell, maar sê niks nie. Sy kyk na waar Andrew en Oupa Sallie by die hek staan en wag asof Bullet en die ander twee wegbrekers enige oomblik gaan terugkom.

“Daar is niks wat ons nou kan doen aan die wegholperde nie,” meen Jenny saaklik. “Ons kan net sowel begin opsaal vir ons eerste oefening. Hein en Andrew kan later by ons aansluit.”

“Het Oupa toe vandag die vendusieponie gekry?” Anelda loer nuuskierig oor die res van die blou blok se oop stalle. “Waar is hierdie sogenaamde winskopie-ponie dan?”

“In die skuurstal,” sê Nell. “Kom ek wys vir Ma.” Nell en haar ma stap aan na die skuurstal toe. Nell is bly vir ’n verskoning om weg te kom van Colette en haar vriendinne.

Sy en haar ma stap verby die groen blok se stalle. Hulle waai vir oom Paul wat met ’n kwaai gesig by die veldkamp se hek staan en wag vir die ontsnapte perde. Die jong merries staan ’n paar meter van die hek af en tuur met gespitste ore in die rigting van die Sneeuberge, waar die Kwaggapark begin.

“Dit lyk of Colette se vriendinne sommer oulike meisies is, het jy al met hulle gesels?” Nell se maag trek op ’n knop. As haar ma se stem eers só ’n soetsappige klank kry, weet sy sy wil met haar praat oor skoolgaan op Stellenbosch.

“Die blonde enetjie is Chanél?” sê-vra Anelda vir Nell.

“Nee, Charni,” help Nell haar reg.

“H’mmm, ja, dis reg. Wel, sy laat my dink aan ’n hoppende balletjie. Sy is baie energiek. Ateeyah is weer so rustig soos’n antieke skildery.”

“Hieha, joei!” onderbreek Andrew en Oupa Salie se opgewonde uitroepe van die hek se kant af hulle. Nell en haar ma kyk om.

“Hier kom hulle sowaar weer terug!” roep Anelda verlig uit. Bullet, Joe-Joe en Black is kort by die hek. Twee ouens met vierwielmotorfietse jaag die ontsnapte perde aan.

Sarel en Hein volg met die Jeep aan die een kant van Bullet en sy medepligtiges. Bullet runnik toe hy die plaashek sien en spring weer op ’n volle galop weg. Andrew swaai sy arms woes. Hy het die veehek se hek toegeskuif sodat Bullet nie weer daaroor kan spring nie. Hierdie keer hou Bullet mooi verby die veehek en hardloop deur die oop motorhek, met Joe-Joe en Black kort op sy hakke. Hulle lig hulle pote asof hulle saalperde op skou is. Die drie draf netjies oor die werf, ewe in gelid soos Lipizzaners, reguit na die veldkamp toe asof dit is waarheen hulle nog heeltyd op pad was.

Oom Paul hou vir hulle die veldhek oop. Bullet gee ’n bokspring toe hy die kamp binnegaan. Oom Paul maak dadelik die veldkamp se hek agter die drie perde toe en gee die knip ’n paar plukke om seker te maak dit is stewig vas. Dan loop hy kopskuddend na die voerkamer, steeds in verwondering oor hoe die hek in die eerste plek oop gekom het.

# 9

## *Die luisterperd*

“Dit lyk of Andrew die ouens ken?” sê-vra Anelda, wat saam met Nell by Ratu se stal staan en kyk hoe die vierwielmotorfietsryers langs Andrew stilhou en gesels en beduie.

“Nee, hulle lyk nie vir my bekend nie. Ek ken niemand wat met quad bikes rondry nie,” antwoord Nell vinnig.

Sy sug diep en staan met gevoude arms na Ratu en kyk. Sy hoop net nie haar ma gaan nou weer vir haar preek nie. Sy ken al die rympie, sy gaan skree as sy dit weer moet hoor: “Nell, jy is baie afgesonder hier op die plaas. Jy het geen kontak met enige van jou vriende nie. Ek is bekommerd oor jou.”

“Hallo, jou ou ponieperd. Ag, maar jy is blond en fyn. Hallo, Barbie,” koer Anelda vir Ratu. Nell sug innerlik van verligting omdat Ratu haar ma se aandag van die ouens met hulle vierwielfietse aflei. Anelda is baie beïndruk met die ponie en praat nie verder oor die Stellenbossers of die vierwielfietsers nie.

Daar is ’n hekafskorting in die middel van die stal wat die skuurstal in twee verdeel. Anelda swaai die hek toe en haal Ratu se halter met die los haltertou, wat Nell aangelos het, af. Die ponie laat rus haar kop op die afskorting en ruik-ruik weer na Nell se kant toe.

“Sy is pragtig, ek hoop net jou oupa kan van haar ’n ryperd maak, ons kan haar nie aanhou om mooi te lyk en voer op te vreet nie,” sê Anelda.

Nell staan nog gespanne en wonder wat sy vir haar ma gaan sê as sy daarop aandring dat sy die ouens op die viertrekfietse moet gaan ontmoet. Sy kom nie agter dat Ratu vir die tweede keer vandag by haar aandag soek

nie. Sy sien ook nie dat haar ma haar intens dophou terwyl Ratu aan haar arm ruik sonder dat sy senuweeagtig wegtree nie.

“Wel, ek sal seker my goedjies uit die Jeep moet gaan pak noudat Sarel terug is met my motor,” sê Anelda.

“Ek gaan nog ’n bietjie hier by die ponie bly sit,” sê Nell, net ingeval haar ma verwag dat sy moet saamstap.

Nell hoor hoe Jenny vir Hein en Andrew roep om hulle perde ook op te saal. Sy is nie regtig lus om te gaan kyk hoe almal oefen nie. En sy het veral nie die krag om vandag nog nuwe mense te ontmoet nie. Colette se vriendinne was oorweldigend genoeg.

“Dit was maar vir almal ’n groot skok toe hulle ontdek dat die groot gat in my kop net aan die buitekant gesond geraak het,” vertel sy vir Ratu.

Nell gooi ’n bietjie lusern oor die afskorting in die krip vir die ponie. Sy kyk op in die hoë solderdak waar kolletjies son deur die ou sinkdak val. Die strale kleur die stof tussen die dakbalke in. Dit lyk soos ’n alarmstelsel se laserstrale.

“Mens kan nie dadelik sien dat daar binne-in my iewers ’n groot weirdness-siekte sit nie. Dit is nie dat ek bang is vir perde nie. Ek voel normaal solank ek ’n entjie weg van hulle staan. Dit is net as ek begin dink ek hanteer nou ’n perd dat ek so weird begin voel. Alles begin onwerklik voel, asof ek in ’n horror movie is.” Sy gaan sit in die strooi op die vloer van die stal, haar rug teen die dik afgewitte muur. “Jy weet, ek het saam met Colette skouspring gedoen. Ek was nie so goed in dressage soos sy nie, maar ek en Charlie was cross-country boffins. Ons was goed in skouspring ook, maar Charlie was gek oor cross-country.”

Elke keer as sy praat, draai die ponie haar ore in Nell se rigting.

Nell sit agteroor met haar oë toe en luister hoe die ponie aan die lusern kou. Sy onthou daardie warm Sondagmiddag. Die dag toe sy die eerste keer bewus geraak het dat sy net aan die buitekant gesond is.

Die onderste huis was koel danksy die Victoriaanse solderdak. Dit was die week voor Colette weer sou teruggaan Stellenbosch toe. Nell se klere vir die meisieskoshuis het ook reg gehang. Sy sou mos ook die jaar saam met Colette en Duchess Stellenbosch toe gegaan het, sy en Charlie. Maar teen Januarie was sy nie meer seker of sy nog moes saamgaan nie. Nie so sonder Charlie nie.

Almal het die middag daar geëet: slaai en braaivleis binne die huis. Seker om haar uit die son te hou, alhoewel die neuroloog haar toe al gesond

verklaar het. Daar was ’n reusewaatlemoen vir nagereg.

Sy het goed gevoel, amper oukei. Dit was ses weke na die ongeluk. Ses weke nadat haar oupa en oom Paul vir Charlie in ’n diep gat in die grond begrawe het.

“Kom ons gaan voer vir King van die waatlemoen,” het oom Sarel voorgestel. Solitaire’s King Julian is die plaas se stoethings, ingevoer uit Nederland. Hy word soos goud opgepas en soms ’n bietjie bederf. King is baie lief vir waatlemoen.

Hein was ingenome met die plan. “Ja, Bellatrix en Joe-Joe is ook op stal.”

Iets aan oom Sarel en Hein se stemme het haar gepla. Dit het geklink asof hulle rolle in ’n skoolkonsert speel.

“As jy nou weer ’n perd kies, sal Joe-Joe en Bellatrix die perde wees wat ek vir jou sal aanbeveel,” het oom Sarel vir haar gesê asof sy ’n voornemende koper was.

“Ja, ek hou van Joe-Joe,” het Oupa sy voorkeur beaam.

“Nee, hy gaan miskien uitstekend spring, maar hy is vol toertjies,” het Hein gekeer.

Colette het verveeld eenkant gesit en WhatsApp op haar foon.

“Jenny het ook met Solitaire’s Little Shoes begin werk. Sy staan ook op stal,” het Heike ingeval. “Oom Paul noem haar Shoeshi, sy is pragtig. Sy laat my só aan Duchess dink.” Heike het soos ’n radio-advertensie geklink.

Hulle het oor die perde gepraat asof Nell, wat elke perd van vulletjiedae af baie goed ken, nou vir die eerste keer van hulle hoor. Nell kon aanvoel die waatlemoenvoerdery was sommer aangeplak. Almal was net te vriendelik en te opgewonde oor die jong perde. Dit was soos die graadeenjuffrouens wat hulle stemme laat klink asof hulle ’n lekker storie gaan vertel, maar dan is daar ’n irriterende lessie iewers in die storie.

Haar ma het niks gesê nie.

Nell was amper dankbaar dat Colette so nors en normaal opgetree het, maar haar ma se stil, bekommerde uitdrukking het haar gepla.

“Ons het in die warm son gestap, maar ek het nie warm gevoel nie. Oom Sarel het die bak met waatlemoen gedra. Ek het koud gekry. Die stalle het te vinnig nader gekom,” vertel Nell in ’n fluisterstem vir Ratu. “Ons het eerste tot by Shoes se stal gestap. Sy is die vriendelike vosmerrietjie met vier kort wit sokkies en ’n breë wit bles.

“‘Kyk so ’n merriekind!’ het Oupa Sallie die vos gegroet.”

Ratu draai haar kop en kyk stip na Nell. In die hoek van die stal skrop ’n wit hennetjie tussen die strooi met ’n klomp bruin en geel kuikentjies wat om haar skarrel. Elke keer as hulle ma iets oopskrop, kom pik en piep die donsige bondeltjies op pootjies by hulle ma se voete.

Nell knip haar oë en trane loop oor haar wange.

“Shoes het oor die staldeur kom loer en aan Oupa se hand geruik. Toe sy vir my kyk, het ek aan Charlie gedink.”

“Kyk die blink skynsel op haar nek,” het Hein steeds opgewonde aangegaan. “Oom Paul sing graag vir haar ‘My blinkvosperd, my rooibruin perd’.”

“Moenie eens dink aan Bullet nie,” het oom Sarel onnodig gekeer. “Selfs Jenny sukkel om hom gedissiplineer te kry.”

Met dié het Colette se selfoon gelui. “Haai, hei, Charni! Is julle terug?” het sy opgewonde oor die foon gesê. “Oooee! Ja, ek kan nie wag nie.” Colette is al pratend weg van Shoes se stal af, foon teen die oor.

Nell onthou die middag so duidelik asof dit gister was en nie drie maande gelede nie.

“Nee, ek bring net vir Duchess,” het Colette verder oor haar selfoon geklets. “Ons is besig om vir my niggie ’n nuwe perd uit te soek, haar perd is mos dood … geval teen ’n berg af …” Verder kon Nell nie hoor nie.

Die res van die uitstappie is vaag. Sy wonder of King toe ooit daardie middag sy waatlemoen gekry het. Sy weet sy het haar hand uitgesteek na Shoes toe. Shoes het dadelik haar kop effens laat sak, en toe haar sagte neus aan haar hand raak, het dit net swart geword voor Nell. Toe sy weer bykom, was dit chaos.

Hulle het haar in die Jeep gelaai en met haar terug hospitaal toe gejaag. Sy moes weer ’n paar dae in die hospitaal in die Kaap deurbring. Dr. Coenie het haar kom sien met die uitslae van ’n klomp toetse wat gedoen is. Hy is ’n sielkundige. Die ander dokter kon niks fisies verkeerd kry nie, dus het hulle besluit haar probleem is sielkundig.

“Dit was ’n wonderwerk dat al drie daardie perde so skoon oor die motorhek gekom het netnou,” gesels Nell verder met Ratu. “Hulle kon vandag hulle bene gebreek het. Weet jy hoe maklik kan ’n perd sy been breek as hy in ’n gat trap terwyl hy vinnig hardloop?” Nell byt haar lip. Die pyn steek weer skerp in haar keel.

“Feeeeeeeeeeeeeeeeeuut!” ’n Skerp, lang fluit verbreek die stilte.

Ratu draai haar ore vorentoe en agtertoe, trek haar ore plat en skop twee keer verwoed agterop asof sy iets onsigbaars wegskop. Nell kyk verdwaas na die merrie en skuif vinnig weg. Ratu sug diep en gaan weer rustig aan met eet asof niks gebeur het nie.

"Jy moet maar gewoond raak aan daai gefluit van Hein. Hy het nie 'n selfoon nodig nie, hy fluit net vir ons. Jy kan nie soos 'n malletjie elke keer wil skop oor sy gefluit nie," vermaan Nell vir Ratu terwyl sy van die stalvloer af opstaan. "Hy wil seker hê ek moet kom kyk hoe vaar hulle met Jenny se nuwe springbaan, en om te wys hoe goed hy vir Wild Hero leer spring het."

Nell maak seker dat die staldeur se skuifknip behoorlik toe is en begin aanstap na die groot oefenkamp, waar die meisies al hulle perde opwarm.

Hein fluit weer hard van die blou blok af.

"Nell! Nell! Kom kyk, ons gaan nou begin!" roep hy.

Die twee ouens wat met die vierwielfietse vir Bullet, Joe-Joe en Black teruggejaag het, staan steeds by Andrew. Dit lyk asof hulle ook na die skouspringoefening kom kyk.

# 10

## *Die vierwielfietsers*

“Haai, Pixie, onthou jy my nog?” groet die donkerkop vriendelik.

“Haai …,” sê Nell onseker. Dan herken sy die gesig. “Jack – my flip, jy is mos Jack, nè?”

“Ja, ons was saam in juffrou Kwaaitjie Kabouter se klas.”

“Juffrou Baard, ja. Sy sal jou op detensie sit as sy jou nou hoor!” waarsku Nell.

“Ag, sy wou my op detensie sit elke keer as sy my gesien het,” lag Jack. Hy is seker net so lank soos Andrew, maar Nell weet hy moet nou in graad 8 wees. Sy donker hare is kort gesny en staan bietjie regop – seker van die wind op die vierwielmotorfiets.

“Dit is my broer, Sebastiaan. Onthou jy hom nog? Hy was in graad 7 toe ons in graad 4 was.”

“Haai, hallo. Nee, ek kan jou nie onthou nie,” bieg Nell, maar groet nietemin vriendelik.

“Ek kan jóú nog onthou. Pixie, nè?” glimlag Sebastiaan terug. “Jy was so ’n klein, kort dogtertjie wat soms op ’n reuse-wit perd skool toe gery het, anders wou jy nie skool toe kom nie.”

“Wel, ek het gelukkig grootgeword en niemand sê meer vir my Pixie nie,” keer Nell.“Maar ja, my ma-hulle het my toegelaat om skool toe te ry met Stella.” Sy draai na Jack. “Jack, ons het jou mos op Stella leer ry?”

“Julle het julle bes probeer, maar ek het net aan die saal geklou en agter julle aangery – of eerder -gehop,” sê Jack.

“Sjoe, Jack, jy het lank geword!” Nell moet opkyk na hom.

“Ja, my broer kan my nou nie meer afknou nie.” Jack mik ’n vuishou na Sebastiaan, wat dit vinnig blok.

“Moenie laat hy jou vertel ek knou hom af nie. Ek is nie ’n boelie nie, ek hou net voorbarige mannetjies op hulle plek,” sê Sebastiaan en gee Jack ’n klappie agter sy kop. Sebastiaan se ligbruin kuif lê skuins bo sy groenbruin oë.

“Basjan is eintlik bang vir my,” terg Jack sy broer en mik ’n paar karatehoue in Sebastiaan se rigting.

“Waar gaan julle nou skool?” vra Nell.

“Ons woon by my ma in Pretoria,” antwoord Sebastiaan half oor sy skouer.

“Oeps! Amper val jou suster.” Sebastiaan trek ’n gesig vir Red Ace wat weier om oor die oefenbalk te spring.

“Nee, sy en Hein is broer en suster. Sy is my niggie.” Verduidelik Nell.

“Julle lyk baie na mekaar,” sê Sebastiaan.

“Ons is vir die vakansie by my pa,” vertel Jack. “ Hy het mos ’n konstruksiebesigheid hier op die dorp, maar ons bly in Kwaggapark.”

“Hou julle vakansie daar?” vra Nell.

“Nee, my pa doen bouwerk vir die eienaar en toe reël hy vir ons ook werk daar. Dit is só cool. Ons kry nie juis baie sakgeld nie, maar ons kan die hele vakansie met hierdie quad bikes rondry, en Lukas Maseko is ’n cool baas, hy is nie te streng of te kwaai nie,” vertel Jack vrolik.

“Colette het ons genooi om te kom kyk,” verduidelik Sebastiaan. “So ons gaan nog so ’n bietjie hier aan julle heining hang.”

Ateeyah glimlag vriendelik van Silver Max se rug af en Sebastiaan waai vir haar asof sy net vir hom geglimlag het. Die perd se vel skyn silwerwit in die son. Hy is ’n volbloedresiesperd, heropgelei vir arena-spring – ’n groot, kalm perd wat rustig staan en glad nie gepla lyk deur sy nuwe omgewing of die opwinding van vroeër die middag nie.

Ateeyah sit gemaklik en regop in die saal. Charni se Tango Girl lyk egter asof sy ’n kalmeermiddel nodig het. Die vosbruin merrie is baie skrikkerig en senuweeagtig. Sy skud haar goue strepiesmaanhare en draai in die rondte. Tango Girl is vyf jaar oud en ’n Suid-Afrikaans geteelde sportperdmerrie. Sy grawe met haar voorpote en Charni kry haar glad nie sover om stil en beheers te staan nie. Sy moet omtrent haar sit ken.

Colette kan ook nie ontspan met Ace nie. Jenny was nie verniet bekommerd oor Ace nie. Hy byt sy stang vas en pluk keer op keer die teuels uit Colette se hande.

Hein en Andrew kom aangestap met Wild Hero en Super Sam.

“Gaan julle ook nou opwarm?” vra Nell vir hulle.

“Nee, ons moet hier wag sodat Tango Girl en Max eers gewoond raak aan die kamp,” antwoord Hein.

“Daai perd van Lanie is nie lus vir spring nie, nè?” merk Sebastiaan op.

“Charni,” help Nell hom reg. “Haar naam is Charni, en die perd is Tango.”

“Ek ken nie juis van perde nie, Basjan, maar ek stem met jou saam,” beaam Jack. “Daai perd lyk nie lus nie. Nee wat, gee my liewer ’n ysterperd. Hulle het nie sulke streke nie, of wat sê jy?”

“Tango het seker nog jet lag,” sê Andrew.

“Dalk het sy ook lus vir so ’n lekker rondhardloop-uitstappie soos Bullet gehad het,” spot Hein.

“Nou daar het jy dit!” sê Jack amper triomfantelik. “My quad bike gaan nie met my sukkel net oor Basjan s’n ’n bietjie vinniger gery het as myne nie.”

Jenny gaan staan reg voor Tango en plaas haar hande op die stang. “Charni, ons moet haar maar goed opwarm, dan behoort sy te bedaar.”

“So, ry julle nog perd?” vra Nell nuuskierig vir die twee toeskouers.

“Nee, nie eens ’n bietjie nie,” glimlag Jack.

“O nee,” beaam Sebastiaan, “ons is nou stadsjapies.”

“Julle het die wegbreekperde so goed aangekeer, ek dog julle ken perde,” sê Hein, wat steeds met Super Sam aan die hand staan en wag. Sam en Hein pas by mekaar soos ’n hamburger en tjips. Die donkerbruin perd is baie rustig en strek sy nek tussen die groepie toeskouers in om aan Sebastiaan te ruik.

“Nee, o aarde, ons het nie ’n idee gehad wat om te doen met daai resiesperde van julle nie,” sê Sebastiaan. “Ons staan nog so rustig onder by die Kwaggapark se hek met die quad bikes, toe roep Lukas ons oor die radio’s: ‘Quad bikes, jaag die perde weg van die hek af, over!’ Sebastiaan maak Lukas se stem na. “Ons wonder nog van watse perde hy praat, ons dog hy bedoel die sebras,” gaan hy voort in sy gewone stem.

Andrew, wat solank op Wild Hero se rug geklim het, leun gemaklik oor Hero se nek terwyl hy luister.

“Ek vra nog: ‘Waarvan praat Lukas?’ ” gaan Sebastiaan voort. “Ek roep oor die radio: ‘Watter perde? Watter perde?’ ” Sebastiaan maak sy radiostem na. “Die volgende oomblik, kadwa! kadwa! kadwa! kom die hele July hier verbygehardloop, maar sonder jokkies.”

“Ek het benoud op my bike sit en wonder wat moet ons nou doen, toe rev ek die quad se petrol met die hoop dat die geraas van die enjin die perde sal stop.”

“Ja, Jack gee toe eerste vet,” vertel Sebastiaan verder. “Toe ek weer sien, toe jaag hy met die quad op die perde af. Ek jaag toe maar agterna. Daar jaag ons toe die perde in die pad af, maar ons het nie ’n clue waarheen nie.”

“Dit was eintlik bietjie per ongeluk,” verduidelik Jack. “Ek wou net die enjin laat dreun, maar van senuweeagtigheid skop ek toe die bike in rat en daar jaag ek na die perde toe!” Almal lag. “Ek was vrek bly én vrek verbaas toe hulle omswaai en terughardloop.”

“Ek het weer gedog Jack weet wat hy doen, toe ry ek maar agterna,” sê Sebastiaan. “En toe jaag ons agter die perde aan tot hier.”

“Ons mag eintlik glad nie buite Kwaggapark met die quads ry nie,” voeg Jack by.

“Ék mag, ek het al my bike-lisensie,” sê Sebastiaan vermakerig.

“Ja, Oupa Basjan,” sug Jack. “Nog net ’n jaar-en-’n-half, dan kry ek myne ook.”

Tango byt haar stang vas en wil-wil agteropskop. Charni sukkel om haar te beheer.

“Sjoe, Charni se perd is hengse verontrustig,” merk Andrew op.

“Oppas!” roep Colette. “Tango trek haar ore plat!”

Ten spyte daarvan dat Hein en Andrew steeds met hulle perde agter die heining en meters van Tango af staan, reageer sy aggressief op Sam en Hero.

“Ek dink ek gaan eers vir Tango op haar eie laat oefen om te kyk of ons haar kan kalmeer, Charni,” besluit Jenny. “Hein, vat jy almal na die opwarmingsbaan in die ruiterkunskamp toe. Laat almal dan oefen soos ons gister met Hero en Sam geoefen het!” roep sy oor haar skouer.

Hein lyk in sy skik met hierdie reëling. Gewoonlik sal dit Colette se werk wees, maar Colette sukkel te veel met Red Ace.

“Nou hoekom ry jy dan nie?” vra Jack nuuskierig vir Nell.

Nell maak asof sy nie die vraag gehoor het nie en maak die hek oop vir Hein-hulle. Sy kyk oor haar skouer na Jack. Hy het ’n mooi glimlag en groot bruin oë met swart wimpers. Sy donker kuif staan nog steeds regop asof die wind daardeur waai. Sy gholfhemp hang los uit oor sy jeans, en hy het ’n paar stapstewels aan.

Colette, Hein en Andrew ry met hulle perde deur die hek om te begin opwarm. Ateeyah volg met Silver Max.

"Nee, ek ry nie op die oomblik nie," antwoord Nell vir Jack. Sy maak die hek toe en maak seker die haak is ingehaak. "Ek het in Desember in Kwaggapark op die staproete gery met my perd, Charlie. Chocolate Charlie. Daar was …" Sy sluk. "Daar was 'n ongeluk waarvan ek niks kan onthou nie. Ek weet nie lekker hoe dit werk nie, maar ek is nou nog nie … reg om weer te ry nie."

"O, jis, Lukas het ons vertel," sê Sebastiaan, "van 'n girl wat Desember 'n ongeluk gehad het teen die berg."

"Was dit jy?" vra Jack verbaas.

"Jip," antwoord Nell.

"Heng, wat 'n bummer, sorry om te hoor," sê Sebastiaan simpatiek.

"Weet jy al wat presies gebeur het daardie dag?" vra Jack.

Nell skud haar kop. "Nee."

"Die Sneeuberg-staproete is op die oomblik toe vir die publiek, met dié dat my pa-hulle besig is om die staproetes, kampplekke en rondawels te restoureer en op te gradeer," vertel Sebastiaan.

"Daar is net een besoeker – 'n wetenskaplike van die CLT wat 'n dokumentêre film maak," sê Jack.

"Dit is 'n crazy guy daardie," sê Sebastiaan. "Hy klim teen die kranse op met sy kamera en loop ure lank in die nag rond."

"Wat is die CLT?" vra Nell.

"Die Cape Leopard Trust. Hulle doen navorsing oor die Kaapse bergluiperds," antwoord Jack.

'n Statiese geraas suis van die vierwielmotorfietse af. "Quad bikes, kom in. Quad bikes, kom terug kamp toe," kraak 'n stem oor die tweerigtingradio. Dit klink soos Lukas Moseka se stem.

"Kom, Jackie, laat ons terug in die kamp kom voor oom Lukas ons met sy jaggeweer kom jaag," spot Sebastiaan.

"Baai, Pixie, ons sal weer 'n draai hier kom maak," groet Jack.

"Ja, baai, ou Pixie, sê vir Colette ek sal vir haar 'n invite op WhatsApp stuur," sê Sebastiaan terwyl hy op sy fiets klim.

# 11

## *Ponie-paljas*

*Hulle is op ’n dagrit. Hulle ry in Kwaggapark tussen die kampplekke deur: Colette op Duchess, Hein op Sam, Oupa Sallie op Yssie en sy op Charlie. Sarel, Heike en Anelda maak kos by die braaiplek.*

*Sarel roep met sy harde stem. Sy kan nie hoor wat hy sê nie, net die klank van sy stem wat vasslaan teen die kranse. Hy staan onder by die kampplek. Sy en Charlie is alleen, hoog teen die berg. Sy sien hoe Sam, Ace en Duchess voor haar wegdraf.*

*Sy staan bo teen die berg. Sy sien die piekniek wat uitgepak is. Heike staan met groen servette in haar hand en haar ma hou ’n groot ronde brood in haar hande.*

*Sy sit rustig op Charlie en fynkam die blou lug met haar verkyker. Charlie staan roerloos en sy hou die teuels liggies met haar een hand vas terwyl sy ’n witkruisarend wat skuins onder haar sweef met die verkyker volg. Die arend sirkel in onrustige kort sirkels.*

*Regs van haar roer iets. Iets wat stink. Iets wat ruik na … iets wat haar bangmaak.*

*Charlie steier. Hy is ook bang. Hy spring vorentoe en sy val en val en val.*

Huffel druk sy klam neus teen Nell se wang. Die groot Deense hond kyk met besorgde oë na haar en swaai sy stert terwyl hy ’n tjankgeluidjie maak.

“Toemaar, Huffie, ek is oukei. Kyk, ek gaan in my boek skryf.” Huffel kyk haar skeef aan asof hy in haar kop wil inkyk. Amper asof hy iets binnein haar wil vang of jaag. “Kyk, ek gaan maak soos dr. Coenie gesê het. Daai dokter lyk net vir my so oud, ek weet regtig nie of hy weet wat hy doen nie, maar kom ons skryf nou maar die nagmerrie neer.”

Die hond hou haar dop tot sy begin skryf en gaan lê dan op die mat voor haar bed.

Die irriterende gilstem in haar kop is ook wakker. *Jy freak selfs jou hond uit, jy is 'n flippen mental case!*

"Giftigheid! Arriewarrie, wat het ons hier?" bulder Oupa Sallie se stem deur die huis. Die huis ruik na moerkoffie. Oupa Sallie maak elke oggend om sesuur 'n pot koffie.

"Wat raas Pa so vroegoggend al saam met die hoenders?" protesteer Anelda. Sy kom met deurmekaar hare in haar kamerjas en pantoffels op die stoep uit. "Onthou, ek en Nell hou vakansie!"

Nell swaai haar bene van die bed af en trek vinnig haar pantoffels aan. Met 'n kombers om haar gedraai skuifel sy in die gang af stoep toe. Haar kop voel dof en deurmekaar. Dit voel asof sy heelnag wakker gelê het. Huffel slof agter haar aan met sy groot pote.

"Ag toe nou, julle twee klakouse, dit is nie so vroeg nie. Kom kyk tog nou hier, vergeet nou van laat slaap!" roep Oupa Sallie. Hy staan op die stoep in die oggendskemer en wys na die onderpunt van die stoep.

"Ratu?" Nell vryf die slaap uit haar oë. Ratu staan op die een punt van die stoep tussen haar ma se potplantjies. Sy staan op drie bene, met die vierde been half opgelig, tipies soos 'n perd wat lekker diep slaap. Haar kop hang lui en haar neus rus tussen die kussings van die stoep se rusbank. Ratu lig haar kop effens en kyk rustig na hulle.

"Hoe het sy hier gekom?" vra Anelda verbaas.

"Wel, behalwe as sy 'n toorperd of Pegasus is, moes sy eers die stal oopgemaak het en daarna die tuinhekkie, en met die trappe opgestap het tot op die stoep," werk Oupa Sallie dit uit.

"Dalk weer Bullet?" wonder Anelda.

"Ek beter gaan kyk of alles by die stalle in orde is. Ek hoop nou net nie van die ander perde is ook uit nie." Oupa Sallie kies koers na die stalle toe. "Los haar maar hier, dit lyk nie asof sy al klaar geslaap is nie. Ek bring 'n halter vir haar."

Oupa Sallie stryk haastig aan na die stalle toe.

Huffel gaan staan teenaan Ratu. Die ponie ruik nuuskierig aan die groot hond sonder enige teken van vrees.

"Kom, ons moet klaarmaak, ons is mos saam met almal vir ontbyt genooi by tannie Heike," herinner Anelda vir Nell.

“Maar ek wil darem nie elke keer daar gaan eet nie,” protesteer Nell. Sy is dadelik spyt toe sy sien hoe moedeloos-hartseer haar ma na haar kyk.

“Ai, Nell, ek het gedink dit sal vir jou lekker wees tussen ander meisies. Dalk raak jy tog lus om saam met Colette Stellenbosch toe te gaan as jy hulle beter leer ken. Jy het altyd so uitgesien daarna.”

Hier kom die preek nou wat sy toe nie gister gegee het nie, dink Nell moedeloos. Nell wil vir haar ma skree dat sy nie meer inpas nie, dat sy makliker gesels met ouens op vierwielmotorfietse as met meisies wat met hulle eie perde op pad is na skouspringkompetisies toe. Maar sy sê liewer niks nie.

“Dit is orraait vir vanoggend, Ma,” keer sy, “maar ek is nie op Jenny se kursus nie. Ek wil nie alles saam met Colette-hulle doen nie. Hulle het met elke ete ’n les en kyk sulke DVD’s wat Jenny uit Engeland saamgebring het.”

Oom Paul kom by die kombuisdeur in met ’n blou halter in sy hand.

“Môre, Aneldatjie, môre, Nellie,” groet hy haastig. “Waar is daardie paljasperd?”

“Nee, sy staan nog rustig daar op die stoep, oom Paul,” sê Nell.

“Ons dink dit is Ratu wat gister die hekke oopgemaak het,” reken Oupa Sallie, wat kort op oom Paul se hakke die kombuis binnekom.

“Ja, al die ander stalle en hekke is toe, net haar staldeur staan oop,” sê oom Paul kwaai. “So eintlik dínk ons nie so nie, ons wéét dit.”

“Sallie, ek weet darem regtig nie van hierdie vendusieperdjie wat jy hier aangebring het nie.” Hy skud sy kop. “Sy gaan lê as jy haar wil ry. Sy maak hekke oop. Sy maak stalle oop, en nou maak sy sommer van die stoep ’n stal!”

Oupa Sallie steur hom nie aan oom Paul nie.

“Ag wat, Paul, alles hoef nie altyd so presies te werk nie. Sy is ’n mooi perdjie en ek wil tog kyk of ons nie iets met haar kan doen nie. Dalk moet sy net lank genoeg tussen ander perde wees,” mymer Oupa Sallie.

“Lank genoeg tussen ander perde wees om te wát, Oupa?” vra Nell driftig. Haar oupa klink nou net soos haar ma. Ratu moet net ’n bietjie saam met Super Sam en Duchess rondkuier, dan gaan sy sommer net so in ’n cool ryperd verander. Net soos haar ma wil hê sy moet sommer net ’n bietjie saam met Charni en Ateeyah kuier, dan sal sy weer haar lus terugkry om Hoërskool Dennehof toe te gaan.

“Miskien weet sy net nie dat sy ’n perd is nie,” probeer Oupa Sallie.

"Hoe kan sy nou nie weet sy is 'n perd nie, Oupa!" Dit klink vir Nell asof Oupa Sallie 'n storie opmaak.

"Sy is dalk hans grootgemaak, of 'n weesperd, of dalk het sy alleen sonder ander perde grootgeword," stel Oupa Sallie voor. "Dalk saam met beeste, skape of selfs honde of katte, mens weet nooit."

"Ek het al 'n paar hansperde in my lewe geken," vertel oom Paul, "en hulle was een en almal heeltemal onleerbaar. Leeukos, sê ek jou, sulke perde is net goed om vir die leeus gevoer te word!"

"Sjoe, maar oom Paul is lekker kwaad, nè?" Anelda gee vir oom Paul 'n beker koffie aan.

"Maar met goeie rede, Anellatjie." Oom Paul neem 'n versigtige teug van die warm koffie. "Daai drie jong perde kon gister verongeluk het met hulle gespringery oor die vee-hek. Dit moes al die tyd hierdie verbrande vendusieperd gewees het wat die veldkamp se hek staan en oopmaak het!"

Oom Paul se stem raak al harder en driftiger.

"Ek dink ons moet haar 'n kans gee." Oupa Sallie het nog lank nie moed opgegee met sy perd nie.

"Watse soort kans, Oupa?" vra Nell.

"Nee wat, sy het haar kans gehad, ek soek haar nie op Solitaire nie." Oom Paul neem nog 'n slukkie koffie.

"Ek dink ons moet meer probeer uitvind oor die ponie se geskiedenis," hou Oupa Sallie vol.

"Hoe gaan Oupa dit regkry?" Nell laat dit meer soos 'n stelling klink. "Sy het tog nie 'n Facebook page of 'n History wat mens kan google nie."

"Wel, ek het gehoop jy kan my kom help, Nell." Oupa sit sy beker op die tafel neer. "Ek wil vandag ry en haar bagasie by die vendusiestore gaan haal. Ons het mos nie plek vir alles gehad toe ons haar die dag gelaai het nie."

"Oukei, ek ry saam!" Nell stem blitsvinnig in sonder om eers te vra waar die store is. Enige iets om bietjie weg te kom van Jenny se kursus en Colette en haar vriendinne.

"Wel, ek gaan hierdie palomino-ponie uitkyk." Oom Paul staan op en neem weer die blou halter. "Ek soek nie 'n gepaljas in my stalle nie. As sy weer sulke moeilikheid maak soos gister, waai sy. Ek het nie tyd vir 'n perd wat haar getoor gedra nie." Hy slaan met die halter teen sy been dat die stoffies dwarrel. "'n Perd wat so al wat 'n deur of 'n hek is kan oopmaak,

beteken vir my net baie moeite en moeilikheid.” Oom Paul stap uit stoep toe, waar Ratu nog steeds staan.

# 12

## *Kursuskwellinge*

Nell soek in haar kas na iets om aan te trek. Sy dink aan Colette en haar vriende wat so mooi gelyk het gister. Sy sug moedeloos. Jeans en T-hemde hang aan hangers of lê opgevou en opgestapel in haar kas.

"Ma, waar is daardie nuwe klere wat Ma gebring het? Dalk is daar iets waarvan ek hou," vra Nell.

"In die laaste kas by jou skoolklere. Moet ek jou kom help kies?" vra Anelda versigtig.

"Ja, oukei," sê Nell.

"Kom ons hang die klere so op hangers teen die kas. Ons kan enige iets waarvan jy nie hou nie net gaan omruil." Haar ma het die nuwe klere al twee weke gelede uit die Kaap saamgebring.

"Waarom blaai ons nie deur jou *TeenZone*-tydskrifte vir idees oor hoe jy die klere kan kombineer nie?" stel haar ma voor.

Hulle sit saam op Nell se driekwartbed en blaai deur die tienertydskrifte waarop haar ma vir haar ingeteken het. Tydskrifte wat sy onder haar bed bêre sonder om dit te lees.

Nell voel meer opgewonde as wat sy wil wys en sy geniet dit selfs om die nuwe klere aan te pas. Na 'n paar probeerslae draai sy trots in die rondte voor die spieël.

"Ek hou van hierdie leggings by die minirok." Sy het 'n swart spanbroek by 'n rooi-en-swart geruite minirok gekies, met swart tekkies daarby.

"Jy lyk prefek!" Anelda staan 'n entjie terug om haar mooi te bekyk. "Reg om iewers heen te gaan, maar gemaklik genoeg vir die ent se ry saam met Oupa in die Landy."

Nell kry ’n kort swart denimbaadjie om daarby aan te trek. Daarna haal sy haar silwer knopies uit haar ore en kies effe groter oorringe. Sy besluit dat sy nog nie met die grimering wil eksperimenteer nie, maar sy smeer wel van die vogroom met die sonbeskermingsfaktor en spuit ’n tikkie van die parfuum met die sitrusgeur aan.

“Wat dink jy, Huffel?” Nell tiekiedraai weer dat die minirok uitswaai. “H’mm, ek dink jy hou daarvan – kyk, jou frons is minder gefrommel,” glimlag sy. Dit lyk vir haar asof Huffel haar vir ’n oomblik vrolik aankyk.

Toeet! Toeeet!

“Kom jy? Hoor daar hoe ongeduldig raak Oupa Sallie al,” jaag Anelda haar aan. “Hy kan gerus vir daai Landy ’n ander toeter kry. Daardie een klink of hy sy laaste asem uitblaas.”

Sou Charlie sy laaste asem ook so hees uitgeblaas het? wonder ’n kil stem skielik binne-in Nell. Sy steek vas en voel hoe haar lyf koud word.

“Jitte, Nellie, jy lyk fantasties.” Haar ma se opgewondenheid doof die stem uit en Nell glimlag vir haar.

“Neem dié saam.” Haar ma gee vir haar ’n kleinerige rugsak aan. “Daar is sap en hawermoutkoekies in, en ’n bottel koffie vir die pad. Jy weet hoe jou oupa is. Hy stop nêrens nie, en hy vergeet om te eet.”

Nell neem die rugsak en hulle stap saam uit. Sy en haar ma skuif voor in die Land Rover in om na die boonste huis te ry vir die ontbyt saam met Jenny-hulle.

“Ons is weereens nie vroeg nie en ook nie laat nie, maar net betyds,” kondig Oupa Sallie aan toe hulle presies om agtuur met die kortbak-Land Rover voor die boonste huis stilhou. Oupa Sallie hou van stiptelikheid. Hy haat dit om te vroeg of te laat te wees vir enige gebeurtenis.

Nell voel amper bewerig toe sy die stoepvertrek met haar nuwe klere binnestap. Lyk sy regtig goed, of gaan sy weer voel soos iets wat die kat ingedra het?

Jenny sit reeds voor die witbord. Die kaggel brand vanoggend. Die herfslug is nog nie te koud nie, maar die kaggel is lekker gesellig. Colette, Charni en Ateeyah sit by Jenny op een van die groot banke. Hulle kyk nie eens op toe Nell instap nie. Andrew is nog nie daar nie. Dok sal hom seker eers teen nege-uur bring, wanneer die kursus begin. Andrew gaan ook van vandag af saans op Solitaire oorslaap.

Hein sit met sy rug na die meisies, besig om ’n reusebak pap te eet.

Hy druk sy vinger voor sy mond en rol sy oë na die meisies se kant toe toe hy vir Nell sien. Oupa Sallie en Anelda stap deur kombuis toe, waar Sarel en Heike besig is met die ontbyt.

"Haai, jy lyk mooi, Nell," sê Hein. Nell staan gevries, want sy het gedink hy rol sy oë vir haar, maar besef dat hy vir haar iets oor Colette en haar vriendinne probeer wys. Sy kyk vraend na Jenny, wat ook na die drie meisies beduie wat op die diep leerbank voor die kaggel sit. Jenny gee kort-kort snesies aan en 'n gesnik en 'n gesnuif klink van die leerbank af op. Colette en Charni sit albei en huil en Ateeyah lyk bekommerd. Hein trek 'n kamma hartseer gesig en vee kamstige trane af. Dit lyk nie asof hy enige simpatie met die tranedal voor die kaggel het nie.

Charni se oë is bloedrooi gehuil. Colette sit nog in haar pajamas met Gumsie en Gummie op haar skoot. Sy is nie eens besig om te WhatsApp nie. Charni het ook nog haar pajamas aan. Sy dra 'n dik pienk kamerjas met polkakolle en reuse-Minnie Muis-pantoffels daarby. Ateeyah het reeds haar ryklere aan en haar hare is vasgemaak in 'n poniestert. Soos hulle nou daar rondom Jenny sit en snesies frommel en hul neuse blaas, lyk hulle nie meer vir Nell heeltemal so intimiderend, ouer of wyser nie.

Heike bring roereiers en spek van die kombuis af. "Ek dink julle moet nou eers almal kom eet!" roep sy.

Anelda bring die roosterbrood en gerasperde kaas, en Oupa Sallie dra 'n bak gebraaide wors en tamatiesmoor in.

"Ja, skep maar solank vir my." Hein is dadelik reg vir die volgende deel van sy ontbyt, ten spyte van die bak Coco Pops wat hy minute gelede opgeslurp het.

"Kom, julle klomp kwêvoëltjies, los nou die gekwê en kom eet iets," roep oom Sarel onsimpatiek na die meisies op die bank.

"Ai, Sarel, jy kan darem so ontaktvol wees!" raas Heike met haar man. "Jy kan mos sien die kinders is ontsteld."

Jenny is nie iemand wat van te veel drama hou nie. "Ek dink Sarel is reg, meisies, gaan kry nou eers iets om te eet. Trane gaan in elk geval nie die probleme oplos nie."

"Nou wat is dan fout?" vra Anelda.

Nell is ook al erg nuuskierig en sit reg om te hoor waaroor die ontsteltenis gaan.

Colette sit haar twee maltese poedels teësinnig op die vloer neer. Hulle spring dadelik terug op die bank en kyk haar met swaaiende stertjies aan.

Colette slof met haar dik skaapvelpantoffels na die ontbyttafel toe.

"Môre, Nell. Vat Oupa jou dokter toe?" vra Colette. Sy bekyk Nell op en af.

"Wat?! Sy het nie meer dokters nodig nie," antwoord Oupa Sallie. "Ek en sy gaan bietjie Kaap toe toer vandag."

"Wel, ek hou van jou outfit, jy lyk nice," sê Colette.

"Thanks, Colette." Nell glimlag verlig. Sy hou van haar nuwe klere, maar Colette kan baie krities wees.

Almal kry 'n sitplek aan die tafel en oom Sarel doen 'n tafelgebed. Hein skep dadelik vir hom 'n reusebord kos in en skud hompe brandrissiesous oor alles uit.

"Ons meisies voel bietjie af vanoggend, maar 'n lekker stewige ontbyt sal hulle gou opbeur. Kom, kry vir jou, Charni." Heike gee vir Charni 'n bord aan.

"Dankie, Tannie," sê Charni met 'n hoë, tranerige stemmetjie.

"Ai, Charni, waaroor is jy dan so moedeloos?" vra Anelda vriendelik.

"Charni is moedeloos oor Tango gister so moeilik was om te hanteer," antwoord Heike namens Charni.

"Ja, Jack en Sebastiaan dink hoeka jy moet Tango inruil vir 'n quad bike," sê Hein.

"Wat!" roep Colette kwaad uit. "Het hulle dit gesê?" wil sy weet.

"Nee, man, Hein terg sommer. Hulle het gedink Charni ry baie goed," keer Nell.

Charni se mond trek nogtans skeef. Sy byt op haar bewende onderlip, maar kort voor lank rol die trane weer oor haar wange.

"Kyk, Charni, jou perd is nog redelik jonk en hier was baie opwinding gister, jy moet haar darem langer kans gee om aan te pas by haar nuwe omgewing," sê oom Sarel met sy diep stem terwyl hy wors en eier op 'n gebotterde sny roosterbrood skep.

"Ja," stem Jenny saam, "dit is maar tipiese spanning wat ons almal soms met ons perde ervaar."

"Tango het gister twee-en-twintig foute gehad," sê Hein saggies in Nell se oor terwyl hy oorleun om nog 'n skeppie te kry. "Sy kon glad nie 'n kompetisietyd opstel nie."

"Hein, jy fluister so hard ons almal kan jou hoor!" sê Colette ergerlik. "Tango is uitstekend met skouspring, sy was net ontsteld gister. Dit sou nie gebeur het as daai Bullet nie die hek oopgemaak het nie."

“Toe nou, Colette, ons is net so bly Bullet, Black en Joe-Joe het nie seergekry nie,” sê oom Sarel.

“Nogtans Pa, dit is ’n totale skande dat so iets kon gebeur,” gaan sy kwaai voort. “Hoe kon die jong perde sommer net hulle hek oopmaak en uitkom? By Dennehof se stalle sal so iets nooit gebeur nie,” eindig sy dramaties.

Niemand sê iets nie en Colette se aanklag bly onverdedig in die lug hang. Nell hou haar oupa angstig dop. Dit is ’n goeie kans om Bullet, ’n Solitaire-perd, se onskuld aan die lig te bring. Dit sou die Solitaire-stoetery tog in ’n baie slegte lig gestel het as een van hulle perde vir Tango Girl of Silver Max ’n paar gate in die nek gebyt het.

“Gee vir my die vyekonfyt aan, asseblief Nell,” vra Oupa Sallie egter ongestoord en knipoog vir Nell. Hy is duidelik nie van plan om te klik oor Ratu nie.

“Jou pa het nou net gebel om oor Tango te praat, Charni.” Sarel klink soos ’n streng skoolhoof. Charni sit sommer dadelik penregop. “Hy is baie positief dat jy dinge ’n kans moet gee. So vee nou af daardie trane. Ek is seker dit sal vandag beter gaan.”

“Ja, verseker sal dit vandag sommer baie beter gaan,” sê Jenny ook bemoedigend.

“Ateeyah, ons werk nog aan jou probleem, maar wat ons vir jou ouers voorgestel het, is dat jou besoeker hiér vir jou kan kom kuier. Dalk bring hulle haar sommer môre of oormôre hierheen om te kyk hoe julle oefen.”

Ateeyah knik en glimlag. “Thank you, uncle Sarel.”

“Is dit nou jou tannie wat ’n prinses is van wie ons praat?” vra Anelda nuuskierig.

“H’m, jip, ’n prinses gaan dalk vir ons kom kuier,” mompel Hein met ’n mond vol kos.

“Moenie so met jou mond vol kos praat nie,” sê Colette kwaai. Ateeyah se oë rek ook oor Hein se woeste tafelmaniere.

“Ma, as Ateeyah se tannie kom kuier, mag Hein net nie saam met ons aan tafel eet nie!” sê Colette. “Ateeyah se familie het baie streng tafelmaniere. Hy eet darem net té grillerig.”

Ateeyah knik instemmend. “That is true, my aunt from Mysore is very traditional. Table manners are very important in Indian culture.”

Hein lyk glad nie ontsteld nie; dit lyk eerder asof hy Colette en Ateeyah se ontsteltenis geniet. “Sy sal van my hou, al die tannies by die kerk hou

van my.” Die rissiesous blink op sy wang.

“Nou Maxie, as jou tannie ’n prinses is, dan moet jy mos ook een wees?” vra Oupa Sallie.

“Ateeyah, Oupa, haar naam is Ateeyah, nie Maxie nie. Haar perd se naam is Max,” help Colette haar oupa reg.

“Ag, jy weet mos, Lettie, ek sukkel mos maar met name,” hou Oupa hom onskuldig. Almal weet Oupa Sallie maak sy eie name op vir almal.

“Nou maar elk geval dan, prinses Maxie, is jy ook ’n prinses?” vra Oupa Sallie weer.

“O, nee. My oom, my ma se broer, is getroud met die prinses: Maharaj Kumari Meenakshi Devi. Sy is ’n prinses in die provinsie Mysore in Indië. Ons is aangetroude familie,” verduidelik Ateeyah.

“Nou waarom wil sy jou so graag sien perdry?” vra Heike.

“Tannie, Meenakshi is die rede waarom ek perdry. Sy het my ouers omgepraat om my toe te laat om perdry as sport te doen. Indiese tradisies het in die verlede bepaal dat slegs seuns en mans aan perdesport mag deelneem. Dit is nou nog vir my ouers baie vreemd dat ek wil perdry. Hulle dink dit is baie onvroulik.”

“Dit klink ongelooflik, Ateeyah. Ry jou prinses-tannie self ook perd?” vra Heike.

“Tannie Meenakshi het verskillende besighede wat fokus op toerisme. Hulle doen olifantroetes, staproetes en ook perdryroetes. Sy is ’n groot perdeliefhebber en is ’n baie goeie ruiter, maar in Indië is perdry ’n elite-sport,” verduidelik Ateeyah. “Die prinses het ryskole begin in Mysore en Bangalore sodat meer meisies en gewone mense die plesier van perdry kan ervaar. Sy wil baie graag vir my en Silver Max sien. Sy wil self kom kyk na die verskillende ryskole en afrigtingsklinieke wat ek al bygewoon het,” verduidelik Ateeyah op haar sagte, besadigde manier.

“So Maharaj Ku- … h’m …” Anelda haak vas.

“Maharaj Kumari Meenakshi Devi,” help Ateeyah haar reg.

“Wel, sjoe, dit is baie moeilik, hoe gaan ons dít onthou?” vra Anelda.

“Ek dink ‘mevrou Devi’ sal goed wees, of sommer ‘tannie Meenakshi’,” probeer Ateeyah dit vir hulle makliker maak.

“‘Prinses Devi’ – ek sal dít kan onthou. Ek dink ons almal moet dit solank oefen,” sê Heike. “Prinses Devi,” rol sy die naam weer oor haar tong. “Het ek dit reg, Ateeyah? O, ek hoop sy kom, sy klink indrukwekkend. Dit sal my ’n kans gee om ’n Indiese ete voor te berei.”

Heike klink nou baie opgewonde. Sy hou daarvan om mense te ontvang en te onthaal. Ateeyah glimlag.

“Wel, ek dink mevrou Devi moet dan juis kom en oorbly sodat sy behoorlik kan kyk hoe jy deelneem aan die kursus,” besluit Sarel. “Jou pa het gesê hulle gaan daaroor gesels en ons later laat weet. Dit sal vir ons almal ’n baie leersame ervaring wees.”

Hein en Nell kyk vinnig vir mekaar met groot oë. Hulle het hulle bedenkinge as oom Sarel eers iets “’n leersame ervaring” noem. Dan kan hulle maar weet dit sal beteken almal sal moet kom groente skil en meer skottelgoedwasbeurte kry as gewoonlik.

# 13

## *Die vendusieperd se bagasie*

Toe Nell en Oupa Sallie laat Saterdagmiddag weer deur Solitaire se hek ry en met die Land Rover vol goed voor die skuurstal stop, kom Jenny en haar kursusgangers net van die baan af. Die meisies lyk nou weer vir Nell soos *TeenZone*-modelle. Hulle lyk wel asof hulle hard geoefen het, maar al drie is weer die ene glimlaggies. Hulle het moderne ligblou geruite katoenrybroeke aan en dra donkerblou onderbaadjies oor hul T-hemde. Hein en Andrew dra hulle swart rybroeke en Solitaire-T-hemde.

"Ek hoop die selfoonbrigade giggel so vrolik oor daai stoutstertperdjie dalk nou sy dinge laat staan het," sê Oupa Sallie.

Die vyf kursusgangers kom met hulle saals oor hul arms na die saalkamer aangestap waar die Land Rover geparkeer staan.

"Waar was julle?" Colette kyk nuuskierig na die goed agter op die Land Rover. "Wat op aarde het julle alles hier aangebring?"

"Bêre die saals en kom help, dan kan julle self sien," beveel Oupa Sallie.

Hein is vinnig by die Land Rover. Hy bekyk die perdekarretjie, die tuie en die groot helderkleurige kis wat op die kort bak van die Land Rover ingeprop en met toue vasgewoel is.

"'n Enkeltuig!" Hein gee die karretjie 'n pluk en begin die toue losknoop.

"'n Tuig?" vra Andrew toe hy bykom. "Ek dog 'n tuig is a spaceship."

"Nee man, nie 'n ruimtetuig nie – 'n enkeltuig-perdekarretjie!"

"Oh, like in driving, you mean a carriage."

"Ja, 'n perdewa."

"O, ja, ek sien! En die tuie is lekker sag en geolie." Andrew streel oor die leer van die tuie.

"Nou vir wie is dit, Oupa?" vra Hein nuuskierig.

"Dis die goed wat ek saam met die ponie gekry het. Sien jy, ek het nie 'n kat in die sak gekoop nie, dit was 'n ware winskoop. Vir al wat ons weet, is sy dalk 'n karperdjie." Oupa Sallie is duidelik opgewonde oor die vonds.

"Gmf, Oupa." Colette skud haar hare en rol haar oë. "Oom Paul sê dit was toe al die tyd nie Bullet wat die hekke oopgemaak het nie." Colette klink soos 'n hoofprefek wat 'n leerder by 'n onderwyser verkla.

"O ja?" sê-vra Oupa Sallie onskuldig asof hy van g'n sout of water weet nie.

"Dit blyk dat dié 'ware winskopie' van 'n palomino-ponie van Oupa hekke en stalle kan oopmaak," verduidelik Colette.

"Ja, ja, Lettie, kalmeer nou, niemand het seergekry nie." Oupa Sallie is nie lus vir hierdie praatjies oor sy winskoopponie nie, en hy weet baie goed Colette haat dit as haar oupa haar Lettie noem.

"Ja, maar net-net nie!" Colette laat haar nie so maklik van stryk bring nie.

"'n Perd wat hekke kan oopmaak, is 'n redelik algemene verskynsel wat by enige stalle kan voorkom," maak Oupa Sallie dit af. Hy haal sy skouers op. "Ons moet maar net almal weet Ratu se hek of stal moet altyd met 'n ekstra kniptou toegeknip word."

Oupa Sallie swaai 'n tou met 'n metaalknip heen en weer. "As ons almal onthou om hierdie rooi kontrepsie aan haar stal of kamp te sit, sal sy nie weer pla nie." Oupa Sallie hou die spesiale rooi tou met die knippie wat hy die oggend by die Tack Shop in die Kaap gekoop het in die lug vir almal om te sien. "Dis 'n spesiale anti-hekoopmaakkontrepsie."

Colette is nog nie klaar nie. "Maar Oupa, Tango kon seergekry het."

Sy kan darem so dramaties soos 'n prokureur in 'n Amerikaanse hofdrama-sepie wees, dink Nell by haarself.

Oupa Sallie ignoreer Colette se aanklag. "Kom nou, almal, lig gou vir ons die enkeltuig van die Land Rover af."

Die karretjie is nie swaar nie en saam lig hulle dit maklik tot op die grond.

"Kon julle iets meer oor haar uitvind?" vra Hein, wat intussen op die perdekarretjie se sitplek geklim het.

"Nee, net dat sy deel was van 'n meubelverkoping," volstaan Oupa Sallie.

Charni en Ateeyah giggel verbaas. "Maak julle 'n grappie?" vra Charni.

"Nee," antwoord Nell namens Oupa Sallie. "Hierdie ou kis, die karretjie met tuie en die ponie is glo alles na die meubelveiling toe gebring."

“Ja, die afslaer was nét so verbaas om te sien dit is ’n regte perd,” vertel Oupa Sallie. “Toe hulle die lys uitgeskryf het, het die afslaers gedink dis ’n houtperd. So, toe hulle die item oproep en iemand bring die regte perd, toe skrik hulle, maar hulle gaan toe maar aan met die verkoping.” Oupa Sallie sorteer die tuie bo-op die karretjie. “Verder weet ons niks nie, maar die hoofafslaer was nie vandag daar nie. Hulle sal vir Nellie ’n rekenaarbrief stuur as daar nog enige ander inligting is.”

“E-pos, Oupa,” sê Hein.

“Net so, Heineman. Kom, Andries, kom Hein-ne-man, laai vir my die kis af!”

Almal kyk nuuskierig na die groot kis terwyl Hein en Andrew dit na die agterklap van die Land Rover se bak skuif.

“Julle moet help, die kis is swaar,” steun Hein.

Die kis is met fyn heldergeel, rooi, groen en blou blompatroontjies versier. Almal help en die swaar kis word met ’n gesteun en gekreun teen die skuurstal se buitemuur neergesit.

“Wat is daarin?” wil Charni weet. Haar krulhare staan soos ’n wolkie om haar kop.

“Ek weet nie, ons kan dit nie oopkry nie.” Oupa Sallie voel-voel oor die kis. “Dit is gesluit en daar is nêrens ’n plek om dit oop te sluit nie. Daar was in elk geval ook nie ’n sleutel by nie.”

“Haai, waar kry julle dit, en wat is daarin?” vra Colette ook nou.

Waar was sy dan nou heeltyd terwyl ons oor die ponie se bagasie gesels het? wonder Nell half geïrriteerd.

“Dit lyk soos ’n sandook,” sê Ateeyah.

“’n Wat? Waarvan praat jy Maxie, is dit ’n soort spook?” vra Oupa Sallie.

“Dis ’n soort meubelstuk,” verduidelik sy. “’n Sandook het geheime laaitjies en wegsteekgaatjies binne-in.”

“Hoe weet jy?” vra Charni.

“Dit is ’n Indiese … h’m …” Ateeyah soek vir ’n oomblik na die regte Afrikaanse woord en gee dan moed op. “An Indian treasure chest.”

“Wow, dalk is daar juwele en goud in!” Hein beur opgewonde om die kis met die helderkleurige verfpatrone oop te maak. “Of dalk diamante.” Hy is nou heel meegevoer en druk en trek aan die deel van die sandook wat soos ’n deksel lyk.

“Lank gelede is juwele en skatte daarin versteek as mense op reis gegaan het. Al die ryk mense, prinse en prinsesse het sulke kiste gehad. Mens kan

dit seker ’n outydse kluis noem,” vertel Ateeyah.

“Nee wat, Hein, dit lyk my ons sal hom moet oopbreek om dit oop te kry,” sê Oupa.

“Is daar nie ’n sleutel nie?” wil Colette nuuskierig weet.

“Die kis lyk nie deftig genoeg nie,” meen Charni. “Ek glo nie daar kan waardevolle juwele in wees nie.”

“Charni, die kis is oud, dalk het dit óú juwele in.” Hein laat nie sy opgewondenheid oor die moontlike skat blus nie.

“Ja, dit lyk vol geheimlikhede.” Andrew druk sy oor teen die kis en tok teen die kant. “Dalk is daar weed in?”

“Ag nee, net nie só ’n skat nie! Jy het dit nie regtig gedink nie, Andrew!” Colette vat geskok aan Andrew se skouer. “Of ruik jy iets snaaks hierbinne?” Sy druk nou ook haar neus teen die kis, amper op dieselfde plek waar Andrew sy oor druk. Haar bokstert val oor sy gesig.

“Dalk moet ons die polisie kry om dit oop te maak, Oupa,” stel Nell voor. “Of gaan Oupa dit oopbreek?”

“Nee! Nee,” keer Ateeyah, “kom laat ons my pa vra as hulle môre hierheen kom. ’n Sandook se binnekant kan baie ingewikkeld wees. Dit is soms regtig baie kunstig binne-in,” verduidelik sy, “met stukkies wat oopvou en uitskuif en geheime laaitjies. Dit word juis ontwerp sodat die treasures nie sommer uit die kis geneem kan word nie. Soms is die slot en die sleutel ook iewers in ’n buitepaneel versteek.” Ateeyah klop nou ook versigtig teen die kant van die kis.

“Goed, wie wil die kis hê?” vra Oupa Sallie moedswillig.

“Wat moet ons doen daarvoor?” vra Colette agterdogtig. Oupa Sallie gaan háár nie met ’n slap riem vang nie.

“Die een wat die kis wil hê, met wat ook al daarin is, moet my help om die palomino te versorg en te sorg dat haar stal of kamp altyd toegeklamp is,” stel Oupa Sallie sy voorwaardes.

Op Solitaire is die kinders self oor naweke en vakansies verantwoordelik vir die versorging van hul perde. Colette kyk met ’n afkeurende frons na die kis. Sy het reeds haar hande vol met Ace en Duchess.

“Kom, Lettie,” terg Oupa Sallie haar, “wat sê jy, dan kan jy en die ponie vrede maak?”

“Ag, Oups, wat is die kans tog dat daar in só ’n ou kis enige iets waardevols kan wees? Ek gaan nie daai moeilikheidmakerponie versorg vir ’n paar geverfde stukke ou hout nie!”

“Afhangende van sy ouderdom kan ’n sandook op sy eie ’n paar duisend rand werd wees,” sê Ateeyah.

“Seker darem nie dié een nie!” reken Charni. “Kyk net die aaklige kleurkombinasie waarin dit geverf is.”

“Charni, geel, rooi, blou en groen is juis die kleure van luck. Dit bring geluk.” Ateeyah is duidelik die enigste persoon wat werklik begrip het vir die waarde van die ou kis.

“Wel, ek is nuuskierig om te sien wat binne-in is, maar volgende week gaan Andrew weer terug skool toe, dan moet ek vir Hero en Sam versorg. Ek sal nie nog met Ratu ook kan help nie.” Hein het ook intussen besluit daar kan nie iets in wees wat die moeite werd is nie.

“Hein, Andrew se pa betaal jou om na Hero te kyk, jy kan nie kla nie!” Colette is baie jaloers op die sakgeld wat Hein verdien met die versorging en afrigting van Wild Hero.

“Toemaar, Colette, as ek nie volgende naweek deurdring na die finals nie, dan fire ek my perd se coach,” terg Andrew.

“Ek wil die skatkis hê,” hoor Nell haarself sê.

“Deal!” Oupa spoeg in sy hand en skud plegtig Nell se hand voordat sy of iemand anders van plan kan verander.

Met ’n gesukkel laat Oupa Sallie hulle almal weer die sandook op die Land Rover laai om by die onderste huis te gaan aflaai.

# 14

## *Die vierwielfietsers se ontbytpiekniek*

*Nell staan in ’n gang met ’n stel trappe wat tot in ’n donker kelderverdieping onder die huis lei. Ratu staan agter haar en druk met haar sagte neus teen haar, por haar aan om met die krakende trappe af te klim. Onder stroom water tussen die rotse waarop die huis gebou is uit en vorm ’n dam. Die ponie dra ’n rooi toom versier met goue klokkies wat melodieus klingel in die kelderruimte. Sy wink vir Nell met ’n swaaiende kop nader aan die water. Nell gaan staan langs haar en sien die sandook langs Ratu. Saam kyk hulle af in die water. In die diepste deel, heel onderin, dryf Charlie se slap perdelyf.*

*Ratu kap drie keer reg in die middel van die sandook se deksel met haar voorpoot. Die deksel wip oop. In die kis lê twee spierwit vlerke. Charlie se slap lyf word wakker. Hy spits sy ore en swem op uit die diepte en kom stadig na hulle toe aangestap. Sy sjokoladebruin lyf lyk soos warm kakao. Nell voel hoe sy die sagte vlerke uit die kis haal en op Charlie se sopnat rug sit. Ratu skud haar kop en die goue klokkies klingel terwyl Charlie sy nuwe vlerke liggies flap.*

Nell skrik wakker. Dit is skemer in die kamer – haar bedlampie brand altyd in die nag. Sy sien die groot kis teen haar kamer se muur staan. Huffel se lyf versper ’n gedeelte van die kis.

Sy staan op en voor sy haarself kan keer, stap sy met afwagting na die kis en kap drie keer hard daarop. Maar die deksel wip nie op soos in haar droom nie.

*Freak, dink jy jou droom is waar? Dink jy regtig Charlie het vlerke?*

Nell neem die groen Droomboek. Sy skryf die datum neer en gee die bladsy ’n titel.

**Vlerkdroom.**

Dan maak sy ’n skets van Charlie met sy vlerke. Sy sit lank en staar daarna voor sy weer terugklim in haar bed.

Nell word wakker van Huffel se poot op haar hand. Sy voel baie deur die slaap. Iewers buite is daar ’n groot lawaai. Stemme wat giggel, jil en praat. Huffel kyk gesteurd om toe Gummie en Gumsie blaffend die kamer binnestorm en teen hom opspring.

Dit is nog skemerdonker. Nell se elektroniese wekker se gesig wys 6:00 toe Colette, Charni en Ateeyah ook die kamer binnekom met hul duvets en kussings.

Kort op die drie meisies se hakke volg Hein en Andrew, elk met ’n kampeermatras. Iemand skakel die hooflig aan.

“Wake up, Princess!” roep Andrew vrolik.

Nell en haar ma se Victoriaanse huis is amper honderd jaar oud. Daar is net twee slaapkamers, maar hulle is groot en ruim. Anelda slaap in die een kamer en Nell in die ander. Die groot stoepkamer is in ’n woonstel omskep vir Oupa Sallie.

“Ek en Andrew sal in die sitkamer slaap, maar julle girls moet hier inpas.” Hein klink net soos sy pa, dink Nell. Huffel blaas met ’n sug die aftog en verkas na die rustigheid van Anelda se kamer. Gummie en Gumsie spring op Nell se bed en blaf vir haar asof sý die vreemdeling daar is.

“O, wat ’n nice kamer!” Charni lyk soos ’n dogtertjie in haar polkakolpajamas en haar oorgroot Minnie Muis-pantoffels.

“Charming.” Ateeyah se oog val op die sandook. “Die sandook pas mooi hier.” Ateeyah lyk vir Nell soos ’n filmster in haar donkerblou pajamas met goue borduursel op.

Nell kyk die aankomelinge agterdogtig aan. Sou dit ’n verrassings-oorslaappartytjie wees wat haar ma beplan het om haar te help sosialiseer? Sy voel die grimmigheid in haar opwel.

“Sit die matras voor die venster en die ander twee teen die muur,” gee Colette opdrag. “Julle sal Nell se bed moet skuif.”

Niemand neem veel notisie van Nell nie. Hein en Andrew skuif Nell se bed met haar en die poedels en al na die kas toe; Colette skuif die matrasse.

“Daai kis sal moet uit,” besluit Colette. “Ek wil my matras hiér teen die muur af sit, en ons tasse moet ook nog inpas.”

“Kyk, Queen Madam, as jy al die verbeteringe wil verkry, bring jou spiere en wees helpvol,” stel Andrew voor.

“Ja, toemaar, ek sal help, maar jy moet jou skool vra om julle Afrikaanse juffrou op ’n kursus te stuur,” kry hy ’n skewe antwoord terug. “Ek hoop nie jou pa betaal vir jou Afrikaanse onderrig nie!”

“Wat meen jy, ek is die topstudent vir Afrikaans by ons skool. Ek lees selfs my Afrikaanse boeke!”

“Nee, jy jok. Nell het dit vir jou gelees en vir jou ’n opsomming gestuur.” Hein plak ’n groot pienk sak op Charni se pantoffelvoete neer.

“Dra dié self verder, Your Ladyship!” beveel Hein haar vermakerig.

Charni waai ’n klap na Hein se kant toe. “As jy mý boetie was, sou ek jou op jou plek gesit het,” reken sy.

Hein koes weg onder Charni se hou. “Ek is te vinnig en jy is te deur die slaap. Jy lyk soos die slaapkousdwergie uit *Sneeuwitjie*. Dummy, Sloppy … whatever die slaperige een se naam was.”

“Oe! Wraggies, ek is flippen bly ek is nie familie van jou nie, jy is so disrespekvol.” Charni gluur kwaai vir Hein.

“Sleepy,” sê Andrew net voor hy en Colette met die swaar kis by die deur uitsteier.

“Sleepy Charni,” sê Hein oor sy skouer vir Charni voordat hy ook aan die kis gaan help dra.

“Sit dit sommer buite op die stoep neer,” sê Anelda. Sy is reeds aangetrek. “Ek gaan solank help om die solderwoonstel reg te kry en te help met die voorbereiding van vandag se etes. Ons gaan ’n regte Indiese ete kook vir vanaand.”

“Waar eet ons vanmiddag, Tannie?” vra Colette.

“Ons gaan piekniek hou by die onderste huis. Maar ek en jou ma en pa wil nog kerk toe gaan ook, so ons gaan nou die aandiekantmaakding doen vir die gaste, en as ons terugkom die kosmaakding.”

“So, kan ek die baas van die plaas wees terwyl julle by die kerk is, tannie Anelda?” vra Hein met ’n stout stem.

“Natuurlik nie, Hein, ons wil vandag nog belangrike gaste hier ontvang – ’n prinses, onthou,” terg Anelda terug.

“Oupa sal hier wees om toesig te hou, en oom Paul se seun sal ook een of ander tyd vandag hier aankom.”

“Yes!” roep Hein opgewonde. “Ek was al benoud dat Klein Paul nie die vakansie huis toe gaan kom nie.”

“Wie is Klein Paul?” wil Ateeyah weet.

“Oom Paul se seun. Hy swot landbou,” verduidelik Hein.

“Ja,” beaam Colette, “hy bederf ons lekker en help baie met al die werk, maar hy roep ons gou-gou terug as ons nie ons stalle reg skoongemaak het nie.”

“Die beste is, hy het ’n motor en mag ons dorp toe neem,” sê Hein.

“So Klein Paul is nie regtig klein nie?” vra Ateeyah.

“Don’t worry, Ateeyah, I don’t get it either,” sê Andrew, “but indeed, Klein Paul is bigger than oom Paul.”

Nell kan vaagweg onthou dat haar ma iets gesê het van “Hein-hulle” wat hier gaan kom bly om plek te maak vir prinses Devi en Ateeyah se ouers. Haar ma het egter vergeet om te noem dat “Hein-hulle” ook die drie meisies insluit.

Charni los haar tas net daar waar Hein dit neergesit het. Sy klim uit haar pantoffels, gooi haar paslaken en kussing oor die naaste matras en kruip dadelik onder haar duvet in. “Ek wil nog slaap.” Sy gaap en wikkel haar toe en dit lyk sowaar asof sy weer insluimer.

“Dit is nog so vroeg, ons kan nog twee uur lê voor ons die perde hoef te gaan versorg.” Ateeyah sit haar sak netjies by die punt van haar matras neer.

“Ja, goeiste, ek kon nie glo toe my ma ons regtig vyfuur kom roep om af te trek hiernatoe nie.” Colette gaap ook ’n lang gaap.

“Ja, ek dink my ma oorreageer al weer.” Hein maak aanstaltes sitkamer toe. “Ateeyah se fancy prinses-tannie wat kom kuier is nou net ’n wonderlike geleentheid vir my ma om alles af te stof,” sê hy toe hy uitstap.

“O, my ma gaan ook so aan as ons familie van Indië kom kuier,” vertel Ateeyah. Sy is besig om haar bed netjies reg te trek, dit lyk asof sy die hoeke uitmeet voordat sy hulle omvou.

“Goodness, Ateeyah, but you are very neat.” Andrew kyk met bewondering hoe Ateeyah haar matrasbed opmaak. “Well, you’re a lucky girl to have aunt Heike as your hostess and that your aunt is coming here to visit. My mom just puts out camp beds for guests, and for food she can only make salads.”

“Ek like jou ma, tannie Dok is cool.” Colette wikkel haarself gemaklik op die matras. “Sy laat ons nooit in die kombuis werk nie. Julle moet net weet dat ons almal van vanmiddag af kombuisbeurte gaan kry,” kreun Colette. Sy bestudeer haar naels besorg en haar gesigsuitdrukking laat geen twyfel oor hoe min sy van skottelgoedwas hou nie.

’n Selfoon se popliedjie-luitoon raas deur die huis.

Colette begin dadelik na haar foon soek. “Sjoe, wie soek my so vroeg in die oggend?”

“Colette! Jou foon!” skree Hein hard uit die sitkamer. “Hallo, dis Colette se foon, dis haar broer wat praat,” antwoord hy in elk geval die foon.

“Dit moet ’n verkeerde nommer wees,” meen Colette.

“Jis, Sebastiaan! Hoe lyk dit daar in die land van sebras en luiperds?” groet Hein vrolik.

“Gee vir my!” Colette spring op en gryp na die foon, maar Hein ontwyk haar en spring op Nell se bed.

“My suster? Nee, jammer man, ek dink sy slaap nog,” antwoord Hein in die gehoorstuk.

Nell moet vinnig haar bene optrek, want Gummie en Gumsie spring op haar skoot en begin weer woes te blaf toe Colette ook op die bed spring en probeer om die foon by Hein af te neem. Hein is egter vinnig aan die ander kant van die bed af. Hy pluk Nell se kas oop en soek skuiling in die halfoop kas.

“Maar wag, dit lyk of sy darem nou wakker …”

Colette slaag uiteindelik daarin om die foon uit sy hande te gryp.

“Haai, Bazz,” sê Colette in die foon. Sy is nou nie meer die suster wat haar broer rondjaag nie; haar stem is komkommerkoel en vriendelik.

“Nee, ag, dis net my kinderagtige boetie wat hom snaaks hou, hy is só laerskool!” Colette skud haar kop en frons in Hein se rigting.

Almal luister nou nuuskierig. Waarom sal Sebastiaan so vroeg in die oggend vir Colette bel? Net Charni slaap ongestoord deur alles.

Andrew kom sit langs Nell op die bed en klim sommer langs haar onder die duvet in. “Ek is kouelik, skuif op, Princess.” Nell maak vir hom plek en gee vir hom ’n deel van haar duvet aan. Andrew se deurmekaar blonde hare maak kartels in sy nek. Hy dra ’n oorgroot ligblou T-hemp met ’n WP-polo-logo by sy gestreepte pajamabroek. Die blou van die hemp laat sy blou oë nog blouer lyk.

Soos venstertjies blou lug, dink Nell en wonder of sy nie ’n gedig oor Andrew se oë moet probeer skryf nie. Sy staar na sy lang, skraal vingers en netjiese skoon vingernaels. Gumsie klim sonder uitnodiging op Andrew se skoot terwyl Gummie by Nell bly sit.

Colette trek haar gesig vir haar gehoor en wys dramaties dat stilte benodig word, asof sy nie mooi kan hoor nie.

“Wat?! Ja, fabulous, absoluut, dit klink great, ek reël nou dadelik. Fabulous, thanks Bazz, ons sal dit só geniet. Jy is só my hero, thanks!”

Almal kyk en luister nou na Colette se gesprek.

“’n Uur, ons het dit al baie gery. Ja, dit vat ’n uur tot ’n uur-en-’n-half.”

Colette hou haar kop skeef terwyl sy weer in die gehoorbuis luister.

“Oukei, Bazz, dan check ons julle so teen tienuur by Kwaggapark se piekniekgronde. Baai!” Sy beëindig die gesprek.

“Who is Bazz?” vra Ateeyah ’n bietjie verward.

Hein rol sy oë. “Dit is ‘Sebastiaan’ in fancy meisiekoshuistaal.”

“Ek dog hy is Bazz-Jan,” sê Andrew.

“Ons het hom op skool Basjan genoem, want dis hoe Jack hom altyd noem,” verduidelik Nell terwyl sy Gummie soos ’n kussing teen haar vasdruk.

“Wel, sy WhatsApp-naam is Bazz, so nou sê ek sommer vir hom so, en hy gee nie om nie,” beantwoord Colette self die vraag.

“Kan hy dan WhatsApp uit Kwaggapark uit? H’mmm, ek dog die ontvangs is so swak daar?” skimp Hein.

“Hulle het ontvangs by die hoofhek. Hulle moet tot daar ry, dan kan hulle bel of WhatsApp,” verduidelik Colette stadig en met handgebare asof Hein vier jaar oud is en sy vir hom iets moeiliks verduidelik.

“Nou waar wil Bazz hê moet ons teen tienuur wees?” vra Ateeyah.

“In Kwaggapark, vir ontbyt. En dis nie al nie.” Colette hou haar hand dramaties op. “Tadaa! Wait for it,” rek sy die spanning uit, “saam met die *50/50*-TV-span.”

“Wow!”

“Great!”

“Lukas Moseka wil graag hê ons moet met die perde kom, want dit sal glo goeie TV-materiaal maak.” Colette geniet die onverdeelde aandag wat sy nou het.

“Wat sê julle van TV-programme maak?” vra Charni vaak en sit orent. Haar deurmekaargeslaapte hare is soos ’n hoop gekookte spaghetti om haar kop gedraai. Almal bars uit van die lag. Selfs Nell voel hoe die binnekant van haar maag kielie en lag saam.

“Die Kaapse Luiperdtrust het nuwe nagkameras in die park opgestel,” vertel Andrew wat Sebastiaan en Jack vir hom vertel het. “Die kameras neem elke nag die roofdiere af. ’n Bewegingsensor aktiveer die kamera. Só bou hulle ’n rekord op van die diere wat daar is en die getalle.”

“Dis oukei van die luiperds of ietsies wat daar afgeneem word,” sê Charni, nou heeltemal wakker, “maar vertel weer die stukkie van die TV shoot?”

“Ja, nevermind nou die luiperds se kameras, wat belangriker is, is die *50/50*-TV-span se kameras!” beaam Colette.

“Wat sê jy, gaan daar lekker kos wees?” wonder Andrew.

“Kameras, Andrew, TV-kameras.” Charni gooi haar arms in die lug. “Daar gaan TV-kameras wees wat ons gaan afneem, wat worry jy nou oor die kos?”

“Ja, toemaar, hulle maak ’n groot ontbyt. Blykbaar ’n brunch vir die filmspan, en ons is daarvoor ook genooi,” bevestig Colette.

“Wat gaan ons aantrek?” wonder Charni.

“I will be wearing my classic riding clothes. Beige riding pants and brown tweed jacket,” besluit Ateeyah dadelik.

“O nee, vandag is dit tyd vir my moderne jeanskleurige rybroek.” Colette begin dadelik woes te grawe in haar sportsak.

“Oooo, help my, hier moet ek uit,” reageer Hein benoud. “Kom, dude, netnou trek hulle vir ons pienk hemde aan.”

“Wil jy saamkom, Prinses?” vra Andrew skielik met sy gesig digby Nell s’n. “I miss you when we ride.”

Dit is skielik stil in die kamer en almal kyk na Nell.

“Koffie in die kombuis! Kom-kom, ons moet gaan opsaal om in ’n movie te gaan speel!” roep Oupa Sallie hard uit die kombuis.

Nell se skreestem is nie klaar met haar nie.

*Nee, die freak sal uitfreak as sy moet gaan kyk waar sy Chocolate Charlie teen Sneeuberg laat afval het!*

“Dit lyk asof Oupa ook nou weet van julle TV-opname. Dalk moet julle klaarmaak, ek sal hier moet bly, my pa Skype my mos Sondagoggende,” maak Nell verskoning.

“Ja, toe-toe-toe, uit is julle,” boender Colette en Charni vir Hein en Andrew uit Nell se kamer.

“Nell, you know what, I had ’n dream last night about you and that sandook,” sê Ateeyah. “I saw you open it and a beautiful apple-blue horse jumped out of it.”

“O nee, Ateeyah, ek weet jy is psychic met drome, maar die enigste apple-blue op hierdie plaas is Bullet, en hy is no good,” reageer Colette namens Nell.

Nell wens sy kan verder met Ateeyah oor die drome praat.

“Haai, kyk jou niggie se mooi toppies,” sê Charni en wys na die nuwe klere in Nell se kas.

Colette maak die kasdeur wat Hein netnou halfoop gepluk het heeltemal oop.

“Nell, is jy skelmpies besig om jou kas reg te kry vir Stellenbosch?” vra Colette verbaas. “Kyk net hierdie nice nuwe klere! Ek is mal oor hierdie een … en hierdie een,” wys Colette opgewonde. “Dis net reg vir perdry, maar cool genoeg vir mooi lyk. Ek leen dié een by jou.” Sonder om op ’n antwoord te wag, haal Colette een van die nuwe T-hemde uit Nell se kas. Die prys sit nog daaraan vas.

Nell glimlag net skaapagtig. Sy is dankbaar vir Colette en Charni se geskarrel oor wat hulle gaan aantrek – hulle is soos ’n radiostasie wat uitsaai; hulle verwag nie regtig ’n antwoord nie. Hulle is so besig om hulle klere te kies dat Nell ongesiens kan uitglip om saam met Oupa Sallie in die kombuis te gaan koffie drink.

# 15

## *Uitrit na Kwaggapark*

Dit is halfnege. Nell staan op die stoep met Huffel aan haar sy en kyk by die voordeur in tot in haar kamer. Dit lyk of daar ’n orkaan deur is: hopies klere, borsels en haardroërs lê oral gesaai en die plek ruik die ene parfuum. Net Ateeyah se netjies opgemaakte matrasbedjie lê soos ’n stukkie klaar geboude legkaart in die een hoek. Saam met haar toegeritste sportsak en mooi opgepofte kussing lyk dit soos ’n kalm poeletjie in ’n stormsee. Charni se deel van die kamer lyk soos ’n ontploffing in ’n klerewinkel.

“Wardrobe malfunction!” brom Nell by haarself.

Colette se goed is darem so skuinsweg gesorteer. Gummie en Gumsie lê soos twee katte en slaap op haar bed. Nell was nog nie naby haar eie bed nie en dit is ook nog nie opgemaak nie. Sarel, Heike en Anelda is al klaar weg kerk toe, maar sal nie lank weg wees nie. Solitaire is net so twaalf kilometer uit die dorp.

Oom Paul en sy gesin is op ’n kerk-piekniekuitstappie na Eendekuil en hulle sal eers laatmiddag terug wees. Klein Paul behoort enige oomblik van Stellenbosch af te arriveer, dink Nell. Sy sal nie vir lank alleen wees nie. Nie dat sy omgee vir alleenwees nie.

Nell stap oor na die groep wat nou met hulle perde voor die tuinhekkie staan.

“Oupa het die ponie maklik ingespan gekry. Niks kameelstreke vanoggend nie,” vertel Hein. Hy laat Sam saggies aan Ratu ruik waar sy ingespan staan voor die karretjie.

Charni tref die oog met haar vrolike pienk geruite katoenrybroek, haar moulose donkerblou toeritssportbaadjie oor ’n wit-en-pienk T-hemp en swart-en-skelpienk vingerlose Gator Grip-handskoene.

“Met daai helder handskoene gaan jy Tango Girl in ’n nuwe toestand inskyn,” terg Hein. Nell steek haar glimlag agter haar hand weg. Charni klap dié keer vinnig genoeg in Hein se rigting en tref hom skrams teen die skouer.

“Plaasjapie! Wat weet jy nou van modes af!” snork Charni. “Ek kan net weereens sê dat ek bitter bly is jy is nie my boetie nie!”

“Ja, nou weet julle hoekom ek Hoërskool Dennehof so geniet.” Colette sug diep en stel haar perdryhoed se bandjie ’n bietjie losser.

Ateeyah lyk mooi, maar baie formeel. Sy het ’n roomkleurige rybroek aan by haar lang swart leerstewels, met ’n geruite bruin baadjie en ’n wit hemp. Sy dra haar swart koordferweel-ryhoed soos vir dressage en lyk behoorlik asof sy so pas reguit uit ’n perdryboek gestap het.

“Ateeyah, jy gaan warm kry met daardie das aan. Dit is nie ’n ruiterkunsklas nie,” sê Colette.

“Ja, maar ons gaan dalk op TV verskyn,” keer Ateeyah.

“Kom nou, die hemp só oopgeknoop by jou rybaadjie sal beter lyk,” sê Colette.

Ateeyah lyk onseker.

“Kom nou, af met die das,” sê Charni ook. Ateeyah haal haar das af en gee dit vir Nell aan.

Die palomino-ponie staan rustig en wag. Sy trek nie haar ore plat tussen die vreemde perde nie en staan kalm in haar tuig. Al die perde lyk of hulle haar sonder ’n bakleiery in die groep gaan aanvaar.

Colette lyk vir Nell net reg aangetrek vir die uitstappie. Sy het toe haar moderne jeanskleurige rybroek aangetrek, met haar kort bruin rystewels en kakiekleurige kamaste. Sy sien self ook uit daarna om haar T-hemp met die kragie soos die een wat Colette aanhet te dra, dink Nell. Dit is net die regte kleur groen om Colette se oë te beklemtoon.

“Look out, Tango-ness!” roep Andrew uit. Tango Girl trek haar ore plat vir Ratu in die karretjie. Sy is nie lus vir die ponie nie en byt geniepsig na Ratu. Charni trek Tango Girl se teuels na links en druk hard met haar regterbeen teen die perd se flank voordat sy haar vinnig wegdraai van Ratu af.

“Dis daai pienk handskoene, Charni!” roep Hein agterna toe sy die perd weer ’n paar treë verder tot stilstand bring.

“Toe, julle beter ry, anders gaan julle laat wees vir die TV-span,” jaag Nell die groep aan. “Ek moet nou ingaan, anders mis ek my pa se Skype-

oproep.”

“Reg, laat ons weg wees.” Oupa Sallie kry die prosessie aan die gang. “Juffrou Pienkhandskoene, ry jou merrie liewer ’n entjie voor my uit. Ek sal volg. Ek het lanklaas perdekar gery.”

Nell voel tog lus om saam te gaan, maar sy sien nog nie regtig kans om terug te gaan Kwaggapark toe nie. Ratu trek die karretjie lekker, sy sou saam agterop kon gery het. Sy druk Huffel se groot kop styf teen haar vas waar hulle op die stoep staan en kyk hoe die ruiters uit haar gesigsveld verdwyn. Sy kan nie help om te wag vir die binne-fluisterstem om weer op haar te skree nie. Maar die plaas is stil.

“Ek het julle mos vertel, Nell se pa woon en werk in Duitsland. Hy en sy kan ure lank Skype,” verduidelik Colette vir Charni en Ateeyah terwyl hulle wegry.

Sam en Hero drafstap vooruit. Die drie vriendinne hou hulle perde langs mekaar. Colette ry vanoggend vir Duchess, want Ace het een van sy hoefysters afgetrap en die hoefsmid sal eers Maandag hier wees om dit te vervang. Dit pas Charni, want Tango Girl is erg oor Duchess en is sommer kalmer wanneer sy naby is. ’n Entjie agter hulle volg Oupa Sallie met Ratu wat die karretjie flink trek.

# 16

## *Die vendusieperd se geheim*

Die groot Deense hond raak ongeduldig met Nell wat die groep staan en agternastaar en spring met sy yslike sestigkilogramlyf teen haar op om haar aandag te trek.

"Nee, af, Huf!" sê Nell en keer hom met haar arm. Hy land met sy voorpote op die kant van die Indiese kis.

'n Skuifgeluid uit die deksel se rigting trek Nell se aandag. Daar waar Huffel met sy groot poot op die kant van die kis getrap het, het 'n stukkie van die deksel soos 'n CD-speler se laaitjie uitgeskuif.

"Haai, Huffel, af! Gou!" Sy druk hom uit die pad. "Kyk hier, jy het sowaar 'n geheime stukkie van die kis laat uitskuif!"

Huffel bestudeer die oop laaitjie saam met Nell. Kan dit dalk 'n skuifknip wees wat die deksel toegehou het? wonder Nell. Sy probeer die deksel lig, maar dit roer nie. Dit lyk tog of die deksel effens oplig aan die kant waar die laaitjie uitgeskuif het.

"Kom ons kyk bietjie, Huffel," sê Nell. "Jy het só op hierdie geverfde blompatroon aan die linkerkant gedruk. Kom ons probeer nou dieselfde aan die regterkant doen." Nell klop-klop teen dieselfde plek aan die regterkant van die kis.

Klik-klak-sjirrr, skuif nog 'n paneel aan die regterkant oop. Nell sit vir 'n oomblik in gespanne afwagting, dan trek sy versigtig aan die gekleurde deksel van die sandook. Die deksel swaai met gemak oop.

Huffel swaai sy stert en snuffel in die kis.

"Wel, hier is nie juwele nie en ook niks vir jou om aan te kou nie." Nell bestudeer die inhoud van die kis aandagtig. "Dankie tog, daar is darem ook nie dagga of dwelms in nie! Ons hoef ten minste nie die polisie te bel nie."

Huffel frons in Nell se rigting en gaan lê dan op die stoep se mat. Die kis se inhoud interesseer hom nie.

“Wel, dit lyk soos iemand se kantoorkluis.” Sy lig ’n dik lêer uit die kis. “Hier is briewe in … en foto’s van Ratu!”

Op die rugkant is in Engels geskryf: *Ratu’s Profile Book. Stunthorse Training. Saigi Vinayak.*

Nell blaai versigtig deur die lêer. Dit is vol foto’s van Ratu wat verskillende toertjies doen.

“Dit lyk of sy ’n toertjieperd is, Huffel.”

Nell word onderbreek deur haar polshorlosie se wekkertjie wat afgaan om haar te herinner aan haar Skype-afspraak met haar pa. Met die lêer in haar hand stap sy na haar ma se kamer toe en gaan sit voor die rekenaar. Sy kyk gou of haar Skype aangeskakel is en of daar nuwe e-posse ingekom het. Haar pa is nog nie aanlyn op Skype nie.

Daar is egter ’n e-pos van hom wat sê dat hulle mekaar vanaand moet Skype, aangesien hy ’n musiekkonsert saam met vriende gaan bywoon. Daar is ook ’n inkomende e-pos van ’n adres wat Nell nie herken nie.

Die onderwerpreël lui: *Aan die kopers van Ratu: Dringend.*

Nell maak nuuskierig die e-pos oop en begin lees.

Geagte mnr. Sarel Bruwer
<u>Insake: Palomino-ponie en meubels</u>

Ons verwys na die onlangse veiling by ons perseel in Kaapstad waar u een perd (ponie) en meubels gekoop het.

Dit spyt ons om u mee te deel dat sekere onreëlmatighede ten opsigte van die transaksie onder ons aandag gebring is. Ons sal dit waardeer indien u ons dringend kan kontak by ontvangs van hierdie skrywe.

Sonder om te veel detail bekend te maak, kan ons noem dat daar beweer word dat die goedere wat u gekoop het, gesteelde goed was. Ons bied tans ons volle samewerking aan die SAPD, wat die saak ondersoek. Ons beweer geen verkeerde optrede aan u kant nie, maar u sal verstaan dat dit vir ons ’n baie sensitiewe aangeleentheid is.

Ons versoek dat die goedere aan ons terugbesorg word. U sal ten volle vergoed word vir uitgawes aangegaan. Indien u so verkies, kan die goedere ook by u afgehaal word.

’n Beloning word deur die wettige eienaar aangebied vir die teruggawe van die goed in ’n onbeskadigde toestand.

Die eienaar het ons versoek om dringend onder u aandag te bring dat die betrokke ponie onder geen omstandighede as ’n ryperd aangewend moet word nie. Die rede daarvoor is dat die perd ’n spesiaal opgeleide toertjieperd is en vreemd mag reageer op sekere geluide en instruksies.

Ons by die ClarinMart Auction Group wil u verseker van ons voortgesette uitmuntende diens en verneem graag so gou moontlik van u.

Die uwe

Jonathan Smith

Uitvoerende Hoofbestuurder

ClarinMart Auction Group

# 021 4125 8866

Nell maak weer die lêer met die foto’s oop. Daar is aksiefoto’s van Ratu waar sy die karretjie trek, en foto’s van ’n lang, donker man met ’n tulband op. Dit moet seker die eienaar wees, dink Nell.

Haar oog val op ’n reeks foto’s waar die karretjie uitmekaargeskop word deur Ratu wat agteropskop. Dit is klaarblyklik een van haar toertjies. Na die tyd word die spesiaal ontwerpte karretjie bloot weer aanmekaargesit. Sy blaai verder deur ’n foto-artikel oor Saigi Vinayak, die bekende Horse Charmer wat perde vir filmproduksies oplei.

Die indrukwekkende goue sierskrif op die sertifikate en toekennings deur Bollywood Productions trek haar aandag. Ratu is voorwaar nie sommer so ’n perdjie nie!

Nell lees met moeite deur van die handgeskrewe notas in die lêer en begin voel hoe ’n benoudheid in haar keel opstoot. Ratu is geleer om op verskillende tipes fluite te reageer; verskillende fluite vir verskillende toertjies.

Nell onthou weer Ratu se woeste agteropskoppe Vrydag in die stal. Sy het so gereageer toe Hein hard gefluit het. En toe Oupa saggies vir Ratu gefluit het met die saal op haar rug, het sy gaan lê.

“Flip! Ek sal vir Oupa moet sê!” roep sy benoud uit. “As Hein een van daai fluite gee, kan Ratu vir Oupa uit die karretjie skop.” Nell haal vinnig asem. “Bel, ek moet bel!”

Sy storm na die telefoon toe en bel eerste vir Colette van die landlyn af. Colette is nooit sonder haar selfoon nie. Colette se popliedjie-luitoon klink egter vrolik op uit Nell se kamer. Nee, Colette het nie haar foon by haar nie!

Nell gryp die helderpienk selfoon en soek die laaste nommers waarvandaan sy oproepe ontvang het. Sover sy kan onthou, was Sebastiaan die laaste persoon wat gebel het. Sy kies Bazz se nommer. Die foon lui, maar daar is geen antwoord nie.

# 17

## *Bullet se sagte kant*

"Jy sal jou malgeit moet los en hulle moet keer!" raas Nell met haarself. "Jy het klaar vir Charlie iets laat oorkom, jy kan nie nog toelaat dat Oupa ook iets oorkom nie!"

Nell maak vir Huffel in die tuin toe en hardloop na die blou blok se stalle toe. Sy hoop Stella is op stal. Stella is al twintig jaar oud. Sy was haar ma se skouspringperd, maar is al jare lank afgetree. Hulle het almal op Stella leer ry. Sy is baie mak en rustig. Stella was ook 'n skimmel, maar is nou al spierwit.

Die enigste twee perde wat vir haar oor die staldeure kyk, is egter Bullet aan die een punt van die groen blok en Ace uit een van die blou blok se stalle. Nell kyk moedeloos na Bullet. 'n Voornemende koper kom môre na hom kyk, daarom het oom Paul hom op stal gesit, onthou sy.

Bullet rol sy oë en snork hard deur sy neusgate.

Ace se hoefyster is af.

King Julian staan ook vir haar en kyk uit sy kamp. King is in jare nie gery nie.

Ek gaan doodgewoon vir Bullet moet probeer opsaal, dink Nell by haarself. Sy kry 'n toom met Bullet se naam op in die stalkamer en trek haar eie saal van sy ongemerkte balkie af. Teen die muur hang 'n ekstra perdryhoed van Jenny. Nell plak dit op haar kop en beur so vinnig soos sy kan met die saal oor haar arm na Bullet se stal. Sy swaai Bullet se staldeur oop en hang die saal oor die bokant van die deur. Sy bewe liggies. Bullet snork agterdogtig. Nell byt vasberade op haar lip en lig die toom reguit na sy kop sodat Bullet dadelik kan weet sy wil dit vir hom aansit. Sy weet Jenny het Bullet al baie afrigting gegee, want oom Sarel wil hom so gou as

moontlik verkoop. As sy net óp hom kan kom, sal hy haar kan bring waar sy wil wees, meen sy. Sy moet so gou as moontlik by Oupa Sallie uitkom.

“Komaan, Bullet jy gaan my net móét help vandag.”

Nell druk met haar hand teen Bullet se groot gespierde blougrys blad. Dan wel die donker vrees só vinnig in haar op dat sy nie eens kans kry om daarteen te baklei nie. Sy voel hoe haar knieë onder haar invou terwyl die duiseligheid deur haar kop pols. Sy sak onder Bullet neer, tussen sy pote. Die naarheid en die flou gevoel van val en val bedaar na ’n tydjie. Nell voel sagte warm lug oor haar gesig blaas. Iets druk-druk teen haar oor. Sy maak haar oë oop en kyk vas in Bullet se groot kop hier by haar.

Sy steek haar hand versigtig uit en streel die perd se nek. “Bullet, jy het my sowaar nie platgetrap of by die oop staldeur uitgehardloop nie!” Nell trek haar aan die skimmel se maanhare orent.

“Thanks, jy is ’n champ.” Sy druk haar kop teen die gespierde nek. “Kan jy dalk vir my nog ’n paar goed doen, hmm? Dit lyk my daar steek baie meer in jou as wat ons dink, nè?”

Bullet laat sak sy kop en Nell glip die toom oor sy kop. Dan gooi sy die saal oor sy hoë rug. Sy voel asof sy iewers vandaan nuwe energie kry. Bullet is ’n groot perd. Die saal pas netjies en sy trek die buikgord maklik vas. Haar hande bewe steeds liggies van die adrenalien.

Sy lei hom by die staldeur uit tot by die bale strooi wat langs die groen blok se stalle gepak is. Nell trek die rypet se gespe vas. Sy moet op die bale klim om by die stiebeuel by te kom.

Vir die eerste keer in maande druk Nell haar voet in ’n stiebeuel. Sy trap vas, gooi haar been oor Bullet se rug en skuif haar reg in haar bekende swart springsaal.

“Ek het jeans en tekkies aan, maar dit maak nie nou saak nie, ons moet by Oupa Sallie kom, hoor jy, Bullet?” praat sy met die groot perd. “Ons beter daar kom voor daardie toertjieponie hom dalk uit die karretjie skop.”

Bullet gedra hom so goed soos Silver Max. Nell laat hom eers stap dat sy kan gewoond raak aan die gevoel en haar sit kry. Sy sorteer die teuels in haar hande en voel hoe Bullet gehoorsaam reageer toe sy met haar bene teen hom druk.

Hy stap met kragtige hale vorentoe en die opwinding van perdry bruis deur haar lyf. Sy het vergeet hoe lekker dit is. Hulle stap deur die motorhek en dan druk sy hom in ’n draf. Nell voel die ritme in haar lyf. ’n Entjie verder laat sy Bullet oorslaan na ’n gemaklike galop.

“Kom, Bullet, ons sal nog vinniger moet ry. Die grondpad hier is sag genoeg, ons kan maar jaag.” Met ’n effense druk van haar hakke versnel Bullet soos ’n resiesperd in die grondpad af in die rigting van Kwaggapark.

Kwaggapark se hekke staan oop, behalwe die valhek se wit dwarspaal. Daar is niemand by die hek nie, aangesien geen toeriste tans toegelaat word nie. Sonder om Bullet aan te por of te vra, sien sy hoe hy sy ore spits. Sy voel die ekstra kragtige haal vorentoe toe die perd sonder om sy ritme te onderbreek moeiteloos bo-oor die valhek seil.

Kwaggapark se paadjie wat in die nou kloof van die Sneeuberge inkronkel, is goed versorg, maar vol draaie. Nell trek die teuels effens in sodat Bullet stadiger galop.

Die berg vorm ’n diep kloof met ’n dun nek wat amper so nou soos die trekkerstoor se deur is. In die nek van die kloof staan ’n paar groot ou sederbome. Op ’n afstand sien sy vir Oupa Sallie en die ander ruiters. Hulle staan net voor die seders in die bek van Poortjieskloof. Sy sien Colette en Charni hou die perde vas. Ateeyah staan by Ratu se kop, en Oupa lê half onder die karretjie in. Hein en Andrew sit op hulle knieë langs Oupa. Nell kreun. Sy is te laat!

Sy jaag nader en stop in ’n stofwolk by hulle.

“Nell, wat gaan aan? Waar kom jy vandaan?!” praat almal gelyk.

Nell ignoreer die vrae. “Wat het gebeur, het Oupa seergekry?”

“Hond se kierie, wat is dit hierie?” Oupa Sallie kom verbaas orent van onder die karretjie uit en stamp sy kop teen die kant. Hy staar Nell oorbluf aan.

“Ek was goed, maar nou is ek nog beter, net met ’n knop op my kop.” Oupa vryf sy kop en sy oë.

“Princess! You are riding! And nogal the Silver Bullet!” Andrew glimlag breed.

“Genade, Nell, van alle perde moet jy nou vir Bullet kies om weer op te begin ry,” raas Colette. “Jy weet hy het flippen donkiemaniere, hy kon jou afgegooi het!”

“Aha, dis weer nag, Nella vir die ander spanne as ons weer ónse Nella terug het in die WP-span!” Hein klap opgewonde met sy vuis op sy oop handpalm.

“You go, girl!” Andrew glimlag sy wonderlike mooi glimlag vir Nell.

“Vir wat lê Oupa onder die karretjie?” vra Nell. “Ek dog Ratu het vir Oupa uitmekaargeskop.”

Nell skop haar voete uit die stiebeuels, swaai haar bene van Bullet af en gaan sit uitgeput in die skaduwee van ’n boom. Sy los Bullet se teuels sommer net so.

“Uitmekaargeskop? Nell, is jy weer deurmekaar?” frons Colette. “Die enkeltuig se een wiel het net losgeskud.”

“Ja, die karretjie is met allerhande snaakse skuiwe en knippe aanmekaargesit,” verduidelik Hein. “As mens net oor ’n knik of ’n dip ry, dan skud iets los. Ons is al amper laat omdat ons aanmekaar moet stop.”

“Ja, dit is baie frustrerend.” Charni boks vuishoue met haar pienk handskoene in die lug. “Die karretjie gaan maak dat ek my TV shoot mis!”

“Ratu is ’n gesteelde stunt-perd, Oupa,” blaker Nell haastig uit. “Iemand het haar gesteel en op een of ander vreemde manier op die veiling laat beland. Die eienaar wil haar dringend terughê.”

“O gaats, nou dink hulle ek is die dief?” Oupa Sallie kyk ontsteld na Ratu en die karretjie.

“Nee, nee, hulle weet dis …”

Nell kry nie haar sin klaar gepraat nie, want almal praat skielik gelyk.

“Het jou oupa die perd gesteel?” vra Ateeyah.

“Watter soort stunt-perd? Soos vir flieks – watter flieks?” vra Charni.

“Hoe weet jy?” vra Hein.

“Moet jy die treasure chest ook teruggee?” vra Andrew.

“Wag nou, almal! Bly stil en gee vir Nellie ’n kans om te praat,” maak Oupa hulle stil.

Almal wag vir Nell om te praat.

“Huffel het op die sandook gespring, toe gaan die deksel halfpad oop. Ek kry dit toe heeltemal oop en kry binne-in albums vol foto’s van wat sy alles kan doen. Maar daar het ook ’n e-pos van die veilingmense af gekom.”

“Whoa, info overload!” stop Ateeyah haar. “Just start over again?”

“As ons Ratu veilig aan die Horse Charmer terugbesorg, kan ons ’n beloning kry,” vertel Nell.

“Horse Charmer?” vra Oupa.

“Hoeveel is die beloning?” vra Hein.

“Kom, julle, ons ry net solank aan tot by die piekniekgronde, dat ons nie nóg later daar aankom nie,” por Colette. “Dis mos nou net hier voor om die draai.”

“Ons kan, maar Hein, jy en Oupa moet net nie hard fluit nie. Verskillende fluite is tekens vir Ratu om haar toertjies te doen,” sê Nell so dringend dat

Hein nie eens probeer om ’n grappie daaroor maak nie.

“Sal jy verder kan ry, Nell?” Oupa Sallie kan steeds nie glo dat Nell haar vrees vir perdry oorkom het nie.

“Ek dink ek en Bullet maak ’n goeie span, Oupa,” glimlag Nell. “Hy is glad nie so ellendig soos julle dink nie.”

Andrew help vir Nell terug in die saal.

“Jy gaan okay wees?” vra hy met ’n besorgde uitdrukking in sy blou oë.

“Andrew, ek voel great!” Nell glimlag breed. “Bullet gee my baie selfvertroue.”

Sy besluit om liewer vir niemand te vertel hoe sy flou geval het in die stal nie. Colette, Ateeyah en Charni ry voor. Hein op Sam ry links, langs Ratu. Andrew hou net regs van Oupa Sallie, en kort agter Andrew volg Nell op ’n baie bedeesde Bullet.

“Oukei, so ek moet net nie fluit nie – nie hard nie en ook nie sag nie,” waarsku Hein homself hardop.

“A stunthorse.” Andrew skud weer sy kop verbaas. “Nee, dit kan net nie waar wees nie. Sy lyk darem te vertraaglik vir so iets opwindelik.”

Almal lag.

“Nee regtig, Andrew, jy het ekstra Afrikaanse klasse nodig.”

“Hey, Colette, ons Engelse mense lag nooit vir Afrikaanse mense se Engels nie,” kla hy kamstig seergemaak.

“Jig, dit stink!” kla Charni.

“Dankie vir die support, Charni. Ek dink ook dit is stink van hulle om vir my te lag.”

“Nee, man, dit stink regtig,” sê Charni. Colette druk ook haar neus toe. Die perde snork onrustig en Bullet rol sy oë. Nell kan voel hoe sy hele lyf snaarstyf word. Hulle is besig om deur die natuurlike poort te ry wat deur die twee flanke van die kloof gevorm word. Poortjieskloofnek neem hulle tot binne-in die smal kloof waar Kwaggapark se kampterrein teen die rivierloop gebou is.

“Dit ruik na ’n dooie dier, ’n karkas,” meen Oupa Sallie. “Seker maar ’n dooie dassie.”

Tango Girl snork en dans-trap rond. Die andersins rustige Silver Max gee ook ’n paar snorke. Al die perde is nou onrustig.

“Kom, soooonou, hooonou, julle perdekindertjies,” paai Oupa Sallie. “Heineman, ons moet nou net nie vergeet dat ons nie mag fluit nie, nè?”

“Jis, Oupa, ek moet so konsentreer om dit nié te doen nie.”

Soos hulle verby die sederbome en deur die klipkranspoort beweeg, kalmeer al die perde weer.

“Hein, dink net aan die beloning wat ek dalk vir Ratu kan kry,” sê Oupa Sallie. “Om net ’n rukkie nie te fluit nie is darem ’n klein prys om te betaal vir enige beloning, of hoe dan nou? Toe, julle beter nou almal help om vir Ratu soos goud op te pas,” moedig oupa Sallie hulle aan. “Ek hoor hoeka daar is nog nie ’n borg vir die WP-skouspringspan nie. Enige los geldjie sal ons kan help. Dit kan goeie bemarking wees vir Solitaire. Wat gaan julle dán van my kat in die sak sê?” Oupa Sallie lyk baie in sy skik en droom sommer groot.

“Was dit dan nie ’n haas in die sak nie?” Hein loer vir Nell.

“Nee, toe, julle gaan nie nou weer met daardie kat-en haasstorie begin nie,” raas Nell, maar glimlag darem.

Toe hulle die kampterrein binnery, stap Jack en Sebastiaan hulle tegemoet. Die twee is bruin gebrand van baie ure in die son en hulle dra kortbroeke met leerskoene en Kwaggapark-kakiehemde. Almal groet oor en weer. Nell glimlag vir die voorskote wat die twee aanhet. Op Sebastiaan se blou strepiesvoorskoot is geborduur: *Bobaasbraaier.* Op Jack se bruin voorskoot staan: *Ek kook!*

# 18

## *Die Kaapse Luiperdtrust*

“Sjoe, kyk, Hein, die kampterrein is heeltemal verander,” sê Nell. “’n Yslike lapa, nuwe rondawels met strooidakke, dis so mooi.”

Die toegeboude lapa se skuifdeure staan oop. Op die stoep staan ’n verskeidenheid van elektroniese toerusting opgestel.

“Ons het al great shots van julle gekry soos julle aangestap gekom het,” merk die kameraman met die lang hare op.

“Ja,” beaam die meisie met die mikrofoon, “dit sal wonderlik wees as julle nog vir ons met julle perde op die staproete ook kan ry.” Sy eksperimenteer met die mikrofoon.

By die vuur is Lukas Moseka besig om te braai. Hy het ’n blommetjiesvoorskoot aan wat lyk asof hy dit by sy vrou gegaps het. Hy vee sy hande aan die voorskoot af en kom nader gestap. “Welkom, welkom, julle almal. Kom ek stel julle voor aan ons TV-span.”

Lukas stel hulle voor aan die kameraman, Johan, met sy woeste hare en sy groot kamera. Quintin is die ekspertnavorser oor die Kaapse luiperd. Prof. Erik en Altie is besig om die klanktoerusting op te stel.

Eenkant staan ’n groot skerm en verskeie skootrekenaars.

“Ek weet nou net nie of ons eers sal eet en of …” begin Lukas, maar Hein val hom in die rede.

“Oom Lukas, ek is baie honger, ons kan maar nou eet!” Almal lag.

“Nou ja, kom ons sit sommer hier op die stoep voor julle julle lywe akteurs gaan hou op Sneeuberg se nuwe staproete.”

Charni en Colette giggel opgewonde.

Johan neem deurentyd foto’s – van Colette en haar vriendinne, van die perde, selfs van Hein wat sy wange bol eet soos ’n apie.

“So, Quintin, jy is nou die man wat die boere leer hoe om ons bergtier te bewaar?” vra Oupa Sallie.

“Ja wel, Oom, maar ek moet sê, die boere hier in die Sederberge leer mý ’n paar goed van die bergtier. Kyk net hier.” Quintin wys vir hulle foto’s op die groot skerm van ’n reuse-swart witkruisarend.

Nell voel met ’n beklemming hoe haar ore begin suis. Dit is die arend wat so dikwels in haar nagmerries deur die lug sirkel. Sy kan onthou dat dit die laaste ding was wat sy gedoen het voor die ongeluk. Sy wou die reuse-swart witkruisarend deur haar verkyker dophou.

“Sjoe, hy lyk kwaai.” Charni staar na die skerm.

“Wel, hulle ís kwaai, hulle sal ’n luiperd se kos afvat,” verduidelik Quintin.

Die fotoreeks klik aan na die volgende raam, waar ’n witkruisarend neerduik op ’n luiperd wat bo-op ’n rots lê. “Ons vermoed al lankal dat die witkruisarend en die luiperd vyande is, maar hierdie dramatiese foto’s wat ons gister ontvang het, is ’n fantastiese wetenskaplike bewys daarvan.”

Terwyl Quintin praat, neem Johan steeds almal af en Charni en Colette maak seker dat hulle gedurig voor die kamera se lens is.

Hein en Andrew is meer geïnteresseerd in die elektroniese toerusting. Ateeyah stel weer baie belang in die spyskaart en die kos. Sebastiaan en Ateeyah het intussen die kosmakery by Lukas oorgeneem en Ateeyah dra nou Lukas se blommetjiesvoorskoot.

“Lukas, Lukas, kom in,” kraak Kwaggapark se tweerigtingradio skielik deur die lapa.

Kwaggapark is in radioverbinding met die netwerke van al die plaaslike boere.

“Ons wil net weet hoeveel kinders en hoeveel perde daar is, en of hulle veilig daar aangekom het?” vra die stem nadat Lukas sy teenwoordigheid op die radio bevestig het.

“Alles is in orde, dankie. Hier is ses kinders, een oupa, ses perde en een blonde ponie,” antwoord Lukas in die handstuk.

“Vra net gou of Nell ook daar is,” hoor hulle Sarel se stem oor die radio. Nell besef haar ma, tannie Heike en oom Sarel moes groot geskrik het toe sy nie by die huis was toe hulle terugkom nie. Lukas stel Sarel gerus dat almal veilig gearriveer het.

Dan raak Oupa Sallie skielik haastig om terug te gaan.

“Lukas, ek dink die tieners kan maar nog heeldag saamkuier, maar ek het ’n bietjie van ’n probleem met die ponie.”

“Nou wat is dan fout met die ponie? Ek soek dan nou juis sulke mak perde om my perdryroete mee te begin,” sê Lukas.

“Ag, dit het te doen met die wettige eienaarskap. Dit klink my die ponie kan dalk gesteel wees, so ek dink ek wil maar teruggaan om dit te probeer uitsorteer. Maar ek sal graag later die foto’s wil sien.”

“Natuurlik, oom Sallie, die foto’s sal maar hier by ons op die rekenaar wees. Kom kuier enige dag, dan wys ek hulle vir Oom,” nooi Lukas op sy vriendelike, joviale manier.

“Nou ja toe, julle klomp spreeus, ek dink ek het nou genoeg geëet, ek beter die vendusieponie terugneem sodat ek kan gaan reël vir my prysgeld,” groet Oupa Sallie.

“Ek kom saam met Oupa.” Nell spring vinnig op om saam terug te ry.

“Nell, ek dink Quintin wou nog vir jou ’n paar vrae gevra het oor jou ongeluk bo in die berg,” keer Sebastiaan.

Quintin staan dadelik nader en roep ’n nuwe stel foto’s op die groot skerm op. “Kyk bietjie hier,” nooi hy. “Hier in die berg is twee van die Kaapse Luiperdtrust se digitale kameras opgestel.” ’n Foto van ’n luiperd verskyn op die skerm. Oupa Sallie en Nell kyk nuuskierig na die manjifieke dier.

“Die kameras word geaktiveer deur infrarooi ligsensors,” gaan Quintin voort. “Sodra daar ’n beweging voor die lens verbygaan, neem die kamera ’n foto.” Quintin vertoon die volgende luiperdfoto op die skerm. “Op dié manier kan ons die luiperds monitor.” Hy klink nou soos ’n regte professor.

Nell skud haar kop. “Wel, ek kan nog steeds niks van die ongeluk onthou nie.” Sy voel hoe haar keel begin toetrek.

“Was dié kameras al in Desember opgestel?” wil Oupa Sallie weet.

“Ja, maar die foto’s is nou eers afgelaai en gedokumenteer,” antwoord Quintin.

“Het julle dalk iets op die foto’s gesien? Iets wat dalk Nell en Chocolate Charlie se ongeluk kan verklaar?” vra Oupa.

“Nee, nie juis iets konkreets nie, maar tog iets interessants, ’n wetenskaplike waarneming,” vertel Quintin en laat die foto’s op die skerm aanflits.

Nell hou haar asem op. Nóú gaan hulle dit sê, dink sy. Nou gaan hulle wetenskaplik bewys dat sy vir Charlie by die verkeerde kant van die

bergpaadjie laat afgalop het. Teen die kranskant af.

“Een van die luiperds wat ons al die afgelope drie jaar volg, het skielik haar jagpatroon verander.” Quintin wys na die beeld op die skerm. “S12, of Zena, het begin skape jag op Deon Venter se plaas. Sy het haar vrees vir mense verloor. Dikwels gebeur dit dat ’n luiperd ’n besering opdoen wat maak dat hy nie meer behoorlik in sy eie jaggebied kan jag nie, dan verander hy sy jagpatroon.” Nog ’n foto van Zena verskyn op die skerm. “Ons vermoed dat Zena dalk ’n besering opgedoen het.”

Professor Erik wend hom tot Nell. “Ons het gewonder of jy dalk daardie dag enige iets gesien het, of dalk meer kan onthou van wat gebeur het,” vra hy. Sy stem bly egalig, asof dit bloot nog ’n normale dag was wat sy beleef het.

“Nell het ’n harde hou teen haar kop gekry,” antwoord Hein namens haar. “Sy kan regtig niks onthou nie. Ons was honger en het aangery, want sy wou nog die arende met haar verkyker dophou.”

“Ja, al wat ons almal van daardie dag weet, is dat daar twee witkruisarende so rondom ons gesweef het en in sulke kort sirkels gedraai het. Dis hoekom Nell nog ’n tyd daar bo bly staan het,” beaam Colette in haar beste TV-aanbiederstem.

“Ja,” gaan Charni voort, “en daardie aand het Colette my van die hospitaal af gebel met haar nuwe BB-selfoon. Sy het vir my ’n grusame foto van Nell se stukkende saal gestuur.” Dit klink asof hulle ’n vertoning lewer, dink Nell. Sy let egter op dat Johan nie meer foto’s neem nie.

“So die saal was stukkend?” vra prof Erik nuuskierig, onbewus van Nell se ontsteltenis.

“Alles was stukkend, maar die saal het so ’n sny op gehad,” antwoord Hein. “O ja, en die een stiebeuel se riem was weg … is nog steeds weg.”

Quintin staan op en gaan haal ’n stuk leer van ’n tafel af wat eenkant staan.

“Kon dit ’n stuk van jou saal gewees het?” vra hy. Almal kyk verras na die stuk leer met duidelike koumerke daaraan. “Ons dink S12 se voet was dalk in ’n stuk van jou saal verstrengel,” verduidelik Quintin verder. “Ons het dit naby S12, of Zena, se lêplek gevind.”

“Nou ja, Nell, ek is net bly jy sien weer kans vir perdry,” onderbreek Lukas doelbewus die gesprek. Hy het agtergekom hoe angstig sy is. “As jy later nog enige iets kan onthou, kan jy my mos net laat weet.”

Lukas maak aanstaltes na die perde toe en Nell stap agter hom aan, verlig om weg te kom van prof. Erik se wetenskaplike vrae. “Is dit dan nie Bullet die Stoute wat jy hier ry nie?” Lukas ken Solitaire se perde baie goed. Hy wil graag die Sneeuberg-staproete tot ’n perdryroete uitbrei en het al dikwels met Sarel en Heike daaroor gesels.

“Ja, dit is.”

Nell wens haar oupa wil nou ry. “Wel, as Oupa nou terugry, gaan ek saam,” skimp sy. Haar ore bly suis en sy voel naar; sy wil net wegkom. Dalk kan die foto’s verklaar wat daardie Sondag in Desember gebeur het, maar dalk wil sy nie regtig weet wat gebeur het nie. Sy weet self nie.

Oupa Sallie klim terug op die perdekarretjie. Andrew het saamgestap en help vir Nell op Bullet se rug. Nell wens Andrew wil op Wild Hero klim en saam met haar en Oupa terugry, maar hy maak geen aanstaltes nie.

“Haai, Nell, ek het jou mos gesê daar kom ’n blou skimmel vir jou uit die sandook,” glimlag Ateeyah. Sy staan nader en vryf Bullet se nek. “Ek het ook gedroom jy ry saam met my en Silver Max in die kompetisie. Bullet is baie mooi, ek dink jy moet hom hou.” Ateeyah gee ’n tree terug. Sy lyk vir Nell soos ’n netjiese engel. “Versigtig ry. Oppas vir die bergtier, nè!”

“Die luiperd?” vra Jack en kom staan regs van Nell. Hy vryf oor Bullet se swart maanhare wat lank afhang oor sy nek. “Nee wat, hulle is baie skugter, hulle is nie gevaarlik vir mense of perde nie,” verseker hy hulle. Nell kyk af in Jack se bruin oë. Daar is donker vlekkies rondom sy pupille, amper soos die sproete op Hein se neus.

“Ek is bly jy ry weer, Pixie,” glimlag Jack, “jy lyk oulik op jou perd. Dalk kan ek ’n draai saam met jou kom ry op Anna.”

“Jy bedoel seker Stella,” help Nell hom reg.

“Ja, op Stella, maar ek soek daai saal met die handles.”

“Die handles?” Nell verstaan nie lekker nie. “Waarvan praat jy?”

“O, jy bedoel seker my ou cowboy-saal,” help Oupa Sallie.

“Ja, dis net hom,” beaam Jack. “Anyway, as ek klaar hier met die ete gehelp het, sal ek agterna kom met die quad bike tot by die hek, net om te kyk dat julle veilig is,” belowe hy. Hy stap ’n entjie saam met Nell. Hy lyk vir haar te potsierlik met die bruin voorskoot wat oor sy kaal knieë hang.

“Toemaar, ons is vinnig,” antwoord Nell. “Dalk is ons dan al lankal terug op Solitaire. Maar kom maak ’n draai as jy ’n af tydjie kry, ons sal jou op Stella laat ry.”

# 19

## *In die skaduwees van Poortjieskloofnek*

"Ek dink nie Jack wil by Stella kom kuier nie, ek dink hy wil by jóú kom kuier," terg Oupa Sallie.

Nell snork net en antwoord nie eens haar oupa nie.

"Dis nou nogal jammer die perdjie is 'n belangrike toertjieperd," verander Oupa Sallie die onderwerp. "Ek dink dit sou lekker gewees het om haar so op die plaas te kon gebruik."

"Sy is baie dierbaar. Dit lyk kompleet asof sy vir mens luister as jy met haar praat," sê Nell.

Die pad sirkel tussen die rotsagtige kranse van die Sederberge deur. Die terugrit voel vir Nell baie langer as toe hulle netnou hier gery het.

"Nell, ek kan nie glo dit is Bullet wat hom so mooi gedra nie." Oupa Sallie kyk weer aandagtig na Nell op die perd. "Ek dink hy het net tot nou toe niemand gehad wat hom vertrou het nie. Daar moes vanoggend iets gebeur het tussen julle."

"Ek het hom nodig gehad. Ek was baie bang Ratu skop vir Oupa uit die karretjie uit."

"Ek kan verstaan dat jy so gevoel het, maar kyk, hier voor is 'n spesiale plaat ingebou waarteen sy sou skop," beduie Oupa Sallie. "Ek moet sê, dié poniekarretjie was nogal vir my 'n snaakse spektakel. Ek het maar gedog die vorige eienaar het sommer die ding uit sy kop gebou. Ek sou nooit in my wildste drome kon raai hoekom nie."

Nell dink weer aan hoe bang en benoud en naar sy vanoggend was, en hoe Bullet nie weggebreek het van haar nie, maar rustig lug oor haar gesig geblaas het tot sy beter gevoel het. Sy leun vooroor en vryf oor sy gladde grys nek. Hy draai sy ore vorentoe en agtertoe.

Die dag se gebeure, die foto's en Quintin en prof. Erik van *50/50* se vrae begin deur haar kop draai. Die skreestem in haar gedagtes begin weer beskuldigings fluister.

"Kyk, Nell," wys Oupa, "daar sweef twee witkruisarende." Nell kyk op. Die twee reuse-arende se sweefvlug laat die hoendervleis op haar arms uitslaan.

*Onthou jy nog, Nell, jy het Charlie mos so teen die krans laat opstap sodat jy Sneeuberg se witkruisarende van bo af kon dophou. Tsk-tsk, onverskillig, dis wat jy was!*

Nell hoor die kil woorde so duidelik in haar gedagtes dat dit haar onkant vang. Sy het gehoop dat die stem van haar gewete onder Bullet se klappende hoewe vergruis is toe sy vanoggend hierheen gejaag het.

"Dit was so …" Nell besef nie dat sy hardop praat nie.

"Wat was so, Nell?" vra Oupa Sallie en kyk vraend na haar. Nell skrik.

"O, nee, ek meen maar net, die witkruisarende lyk nes op die foto's wat ons nou gesien het."

Wat sy eintlik bedoel, is dat sy iets nuuts onthou het. Sy het Charlie teen die rand van die afgrond laat staan. Van daar af kon sy van bo af op die arende afkyk. Sy het net nie besef hoe naby sy aan die afgrond was nie.

*Toe laat jy hom daar afval.*

Bullet se sterk hoefslae klink harder op. Soos die poort vernou na die nek toe, word die klank versterk en eggo dit tussen die klipkranse deur. Nell konsentreer op die klank van die Ratu en Bullet se hoewe.

By Poortjieskloofnek stop Oupa Sallie by die eerste groot sederboom. Bullet begin onrustig snork en wil nie stilstaan nie. Hy trap-trap rond en beur voort in die rigting van die nek. Die reuk van die dooie karkas slaan weer sterk tussen die bome deur.

"Stadig, Bullet, dit is net iets wat stink," praat Oupa Sallie rustig met Bullet, terwyl hy aan die karretjie se wiele en knoppies stel om seker te maak alles is nog vas. Die groot skimmelreun skud egter sy nek en kop op en af en trap met sy voorpote soos 'n resiesperd wat wil wegspring.

O gaats, lyk my ons het te gou gepraat, dink Nell benoud, hier begin Bullet nou weer met sy streke wat hy gedurig met Jenny uithaal. Sy gryp die teuels stewig vas.

"Hy raak nou astrant en moeilik," sê sy. Bullet rol sy oë en begin runnik. Oupa Sallie los Ratu se karretjie en gryp na Bullet se toom. Die volgende oomblik ruk Bullet die teuels uit Nell se hande en spring met 'n geweldige

sprong vorentoe, weg van Ratu en die karretjie. Oupa Sallie bly klou aan die toom en word saamgepluk.

’n Vinnige beweging van bo uit die boom waaronder Ratu ingespan staan en die dowwe slag op die karretjie laat Nell en oupa Sallie omkyk. Die luiperd wat op Sallie Bruwer se rug sou beland het, mis sy teiken en land op die karretjie. Hy grom en blaas verwoed. Nell besef onmiddellik waarom Bullet so tekere gaan. Die gegrom van die luiperd eggo teen die kranse. Dit klink nie soos ’n leeu of ’n kat se gegrom nie, maar soos ’n angswekkende gesnou wat ’n mens se hart in jou keel laat klop.

“Oupa, doen iets! Die luiperd gaan op Ratu spring!” fluister Nell histeries.

Oupa Sallie druk albei sy voorvingers in sy mond en fluit sy harde skaapwagtersfluit. Nell wonder benoud of Ratu regtig op die fluit sal reageer. Maar sowaar, net soos die dag in die stal toe Hein hard buite gefluit het, trek Ratu haar ore plat en skop met albei bene agterop. Sy tref die karretjie met mening en dit spat aan stukke.

Die luiperd koes vir die skoppende hoewe, maar bly grommend op die grootste oorblyfsel van die karretjie sit, wat nou heeltemal los is van Ratu. Bullet runnik benoud en Oupa Sallie gryp weer sy toom. “Soonou, soonou Bullet,” probeer hy die perd paai, “alles reg, my perd, jy het mooi gedoen.”

“Kom, Ratu, kom,” roep Oupa saggies na die palomino-ponie.

Ratu reageer gehoorsaam en stap tot by Bullet. Gelukkig haak die lang leisels nêrens vas nie. Die luiperd sit nog en grom op die karretjie. Dit is ’n massiewe dier met kwaai groen oë. Oupa Sallie neem Ratu aan haar tuig en trek haar teen Bullet vas.

Die luiperd grom en spring van die karretjie af. Sy kom dreigend nader. Bullet snork benoud. Ratu tree verder terug na die rotskant van die kloof.

“Ons moet stadig probeer agteruit beweeg,” sê Oupa Sallie dringend, maar kalm. “Kyk, daar hang die ding wat so stink.” Hy wys boontoe in een van die bome. “Dit lyk soos ’n stuk van ’n skaap, eerder as ’n bok of ’n dassie.”

Nell sit nog steeds verbouereerd op die rondtrappende Bullet en weet nie of sy moet afspring of op die perd moet bly nie.

Die sweet maak fyn druppeltjies op haar oupa se voorkop. “Ons moet kophou, Nell, hierdie is nie jou gewone luiperd nie. Dit is die bergtier waarvan die professor gepraat het, die skaapvanger wat haar vrees vir mense verloor het.”

Die luiperd kom steeds grommend nader. Oupa Sallie swaai die tuig se lang leisels soos ’n sweep bo sy kop deur die lug en probeer na die dier slaan. Die gespikkelde kat laat haar egter nie afskrik nie en kom steeds nader. Nell kan die luiperd ruik. Die reuk is bekend: ’n reuk wat die vrees op haar vel laat brand.

Sonder waarskuwing spring die luiperd na Oupa Sallie. Hy slaan met die leisels na die kat, maar die luiperd slaan haar kloue en tande in sy been terwyl sy bloedstollend grom. Oupa Sallie skreeu van die pyn. Bullet runnik en steier agteroor terwyl hy met sy hoewe na die groot kat se lyf kap. Ratu runnik ook. Nell verloor haar balans, gly teen die kant van haar saal af en kap haar kop skrams teen die growwe rand van die rotsplaat. Die laaste ding wat sy sien, is hoe die luiperd met oopgesperde kloue na Bullet kap-kap.

Nell se kop draai toe sy orent struikel. Sy moet eers weer tot op haar knieë afsak. Sy kan nie duidelik sien nie, die lig maak spikkels voor haar oë en sy kan nie fokus nie. Die groot kat is nog daar, maar sy besef dat die luiperd besig is om grommend te retireer. Die dier draai om en klouter teen die kloof op, weg van hulle af. Die vreemdste is dat sy die luiperd sien wegbeweeg, maar dat dit vir haar klink asof die gegrom al hoe harder word in haar ore.

# 20

## *Jack tot die redding*

Die gromgeluid in Nell se singende kop word skielik stil. Stadig dring dit tot haar deur dat dit ’n vierwielmotorfiets is wat iemand langs haar afskakel. Sy kyk verdwaas op, haar asemhaling hygend en hortend.

“Nell, Nell, is jy oukei?” hoor sy na ’n rukkie deur die newels. Dit is Jack se stem. “Jy moet my help as jy kan.”

Sy kyk op. Jack sit sonder sy hemp langs Oupa Sallie.

“Nell, as jy my nie help nie, gaan jou oupa hom doodbloei.”

“Is jy ook beseer of kan jy my help?” vra hy dringend.

Nell knik haar kop. “Ek luister, ek is oukei. Ek onthou nou! Ek het nooit vir Charlie by die krans laat afspring nie! Ek onthou!”

“Nell! Luister, konsentreer!” sê Jack. “Jy kan my later vertel, maar jou oupa is besig om baie bloed te verloor. Druk net hier op sy been.” Jack neem Nell se hand en sit dit op sy hemp wat hy om Oupa Sallie se bobeen gedraai het.

“Nee, Oom, Oom moenie nou beweeg nie,” waarsku hy, “ek wil gou vir Lukas op die radio roep.”

Nell druk op die bebloede hemp.

“Jy moet hard druk, Nell,” roep Jack oor sy skouer.

“Is jy oukei, Nell?” vra Oupa Sallie deur geklemde kake. Hy het duidelik baie pyn.

“Ek weet nie waar Bullet is nie, maar Ratu staan hier by ons,” antwoord Nell. Sy praat stadig. Haar tong voel asof dit vashaak.

“Bullet het ’n groot hart. Hy het ons gered vandag. Soos ek hom ken, behoort hy terug te hardloop plaas toe,” meen Oupa Sallie.

Nell wil liewer nie daaraan dink dat die luiperd dalk vir Bullet ’n diep wond kon gekap het en dat Bullet nou miskien besig is om hom iewers te staan en doodbloei nie.

Sy hoor Jack oor die radio roep en praat. Sy kan hoor dat daar van die ander kant af geantwoord word, dus weet die mense by die kampterrein nou wat gebeur het.

Jack haal ’n bottel water uit die vierwielmotorfiets se mandjie. “Hier, Oom, Oom moet maar kort-kort ’n slukkie probeer neem om die verlore vloeistof te vervang. Lukas-hulle is op pad.”

“Nell, jy moet heeltyd druk op die wond toepas,” herinner hy haar. “Dit is ’n diep, oop skeur by die boonste are in jou oupa se been.”

“Ek druk,” antwoord sy flou.

Dit word stil tussen hulle. “Ek kan nou onthou wat gebeur het die dag met my en Charlie se ongeluk,” sê Nell. “Ek het hom nooit teen die krans laat afspring nie.”

“Dit weet ons nog die hele tyd, Nell, hoe kon jy anders dink?”

“Sjuut, Oupa, ek wil probeer vertel,” maak sy vir Oupa Sallie stil. “Ek het staan en kyk na die arende. Toe pyl die een arend op ons af, of dit is wat ek gedink het. Maar die arend het die luiperd op die krans agter ons aangeval. Op die rots hoog agter ons was ’n luiperd wat aan iets gevreet het, dalk ’n dassie.” Nell se stem raak sterker soos sy verder praat. “Charlie het geskrik vir die arend en die luiperd, maar die luiperd het ons nie aangeval nie, die bergtier was op ’n kranslys. Die arend het op die luiperd afgeduik en sy kos by hom afgevat. Die luiperd het hard gegrom, soos hierdie een vandag. Dit het aaklig geklink. Charlie het gesteier, ek het afgeval en my kop gestamp. Maar wat toe verder gebeur het, weet ek nie. Net Quintin en prof. Erik sal dit seker kan probeer raai. Ons was op die staproete toe ek geval het.”

“Ja, Nell, dit is waar ons jou gekry het,” sê Oupa Sallie. “Charlie het meters van jou af teen die krans afgegly of -geval. Dit was ’n ongeluk, ’n aaklige fratsongeluk.” Oupa Sallie knyp sy oë toe. Hy is bleek en sy gesig is vertrek van pyn.

“Nell, jy moet eintlik nie dat jou oupa nou praat nie, hy moet nou al sy kragte spaar,” sê Jack saggies.

Lukas se 4x4 hou in ’n stofwolk langs hulle stil. Prof. Erik is dadelik by met ’n noodhulptas en Johan se kamera is al aan die rol nog voordat hulle stilhou. Lukas en prof. Erik laai vir Oupa Sallie agter op Lukas se bakkie.

Prof. Erik klim langs hom op en Lukas trek vinnig weg. Johan met sy kamera bly by Jack en Nell agter.

“Ek dink ons moet vir oom Sarel en dalk die veearts roep, iemand sal na Bullet moet kyk,” meen Jack.

“Is dit nie die skimmelperd daardie nie?” vra Johan.

Nell kyk in die rigting waarin hy wys. Bullet kom mankerig aangestap na Ratu toe. Nell stap na die skimmel toe. Hy rek sy nek in haar rigting en blaas sy warm asem saggies oor haar hand.

Nell gaan staan styf teen hom en druk haar gesig verlig teen sy nek.

“Hy het ’n paar diep skrape, maar nie so diep en bloederig soos jou oupa s’n nie,” rapporteer Jack nadat hy Bullet van alle kante bekyk het.

Nell kyk nie op nie en bly styf teen Bullet staan. Jack sit sy hand saggies op Nell se skouer.

“Hei, Pixie, hierdie perd van jou is ’n regte Superhorse. Hy het sowaar ’n luiperd weggejaag.” Nell draai weg van Bullet en bars in trane uit teen Jack se hemplose lyf. Hy hou haar vas en sy lyf voel sterk en warm teen haar.

# 21

## *Die Maharaj Kumari Meenakshi Devi*

Die Maharaj Kumari Devi gaan nog steeds kom oorslaap, want niemand se beserings is so ernstig dat die kuier nie kan voortgaan nie. Heike se kombuis in die boonste huis is modern en goed toegerus. Die Indiese aandete se spyskaart is uitgewerk op die witbord en die bestanddele staan netjies uitgepak op die tafel in die middel van die kombuis.

*Saffraan-en-mosselsop*
*of*
*Garnaalkerrie*
*Moembaai-aartappelkerrie op roti's*
*Roomys met kaneelstroopsous*
*Tee met koeksisters*

Ateeyah is in beheer van die kombuis. Eintlik is dit seker veilig om te aanvaar dat Ateeyah in beheer is van die hele huishouding. Heike, Sarel en Anelda is by die hospitaal. Oupa Sallie moes klem-in-die-kaak-inspuitings, steke en antibiotika kry sodat sy been nie infeksie kry nie. Nell se hoofpyn word ondersoek om seker te maak dat sy nie dalk ligte harsingskudding opgedoen het van die hou teen haar kop nie.

"Dit is nou so tipies van jou, Ateeyah," sê Colette terwyl sy kookwater oor die tamaties gooi. Ateeyah het haar opdrag gegee om die tamaties te skil. "Jy praat so min, maar as die skool of die koshuis of my eie ma iemand in beheer wil plaas, dan is dit jy."

"Is jy seker mens kan tamaties skil?" vra Charni ongelowig.

"Toe Ateeyah voorstel dat sy die kos kan maak sodat almal saam met Nell en Oupa hospitaal toe kan gaan, het niemand twee keer daaroor gedink

nie," kla Colette effens jaloers. "My ma sou nie eens oorweeg het om my in beheer te los nie!"

Charni maak Colette se ma se stem na: "Ateeyah, ons sal nog steeds graag vanaand jou familie wil ontvang, maar in die lig van die gebeure gaan ons dalk nou 'n hele paar uur by die hospitaal wees."

"Ag, dit is niks, tannie Heike, ek sal sommer die kos maak," herhaal Colette die res van die gesprek terwyl sy Ateeyah namaak. "Niemand vra: 'Haai oooooeee, Ateeyah, sal jy dit kan doen?' Of: 'Haai oeee, Ateeyah, sal dit nie vir jou te moeilik wees nie?' Nee, my ma, wat my nie eens 'n eier in haar kombuis sal laat bak nie, daardie einste ma van my sê net: 'Dankie Ateeyah, ja, dit is nou 'n goeie plan.' "

Sebastiaan se oë traan van die brandrissies wat hy besig is om te kap. Hy maak asof hy regtig huil. "Julle is net jaloers," snik hy kastig. "Ateeyah is die beste!"

Colette en Charni lag uitbundig. Colette is eintlik heel tevrede om te doen wat Ateeyah sê; sy is nie juis kreatief in die kombuis nie, en dit is tog lekker om iets met haar hande te doen terwyl sy aan die dag se gebeure dink. Sy staan stil en wag vir die tamaties om 'n bietjie af te koel. Dit laat haar dink aan die tamaties wat hulle vanoggend by Kwaggapark vir ontbyt geëet het. Vir 'n oomblik het dit vir haar presies gevoel soos toe Nell in Desember die ongeluk met Charlie gehad het. Daar was niks wat haar laat vermoed het dat 'n ongeluk sou gebeur nie. 'n Toeskouergevoel, het Charni dit netnou genoem.

Colette is verbaas om te sien dat die eerste tamatie se vel met gemak afkom. "Haai kyk, ek kry dit reg!"

Sy dink aan hoe lekker hulle geëet en gesels het by Kwaggapark se lapa en hoe opwindend dit was om die bekende TV-persoonlikhede beter te leer ken. Hoe hulle vir Jack geterg het omdat hy agter Nell aangery het terwyl sy skelmpies bly was dat Andrew gekies het om saam met haar en haar maats daar te bly kuier. Soms lyk dit vir haar asof Andrew baie meer van Nell hou as van haar.

Jack was net 'n rukkie weg toe sy dringende geroep oor Lukas Maseko se radio ingekom het. Lukas, prof. Erik en Johan is in 'n stofwolk daar weg om te gaan help. Daarna het daar 'n onheilspellende stilte in die lug bly hang.

"Goed, nou moet jy dit in blokkies so groot soos dobbelsteentjies opsny," onderbreek Ateeyah haar gedagtegang. "Charni, jy kan solank vir my

hierdie suurlemoene middeldeur sny en die sap uitdruk."

"Ek verstaan nog nie hoe jou pa-hulle dan ook geweet het van alles nie?" vra Charni. Sy lek die suur sous van haar hand af.

"O, kom ek demonstreer vir jou," sê Colette en gryp met 'n dramatiese gebaar die gemonteerde handstuk van die tweerigtingradio wat langs die witbord staan. "Jack, Jacko, Jack, kom in!" roep sy in die handstuk.

Dis 'n oomblik stil, voor Jack se stem oor die radio kraak.

"Haai, ek is bly julle roep. Quintin en Lukas het nou net vir S12 Zena gedart. S12 Zena het 'n erg beseerde voet, maar alles is onder beheer hier. Hulle gaan vir ons 'n dokumentêr maak van alles. Over."

"Hier gaan die tamaties nou geslag word, alles is hier ook onder beheer, oor," antwoord Colette.

Jack lag hardop oor die radio. "Oukei, weer Jack. Hoor hier, sê vir Basjan hy moet vir my die nuwe WhatsApp op my foon laai, die foon is daar by hom, oukei? Anyway, over and out."

Colette antwoord ook: "Solitaire, ja, ek sal hom sê, oor en uit hierdie kant."

"Sjoe, dis cool, dis soos die skool se interkom," sê Charni.

"So dis hoe almal geweet het, sien," verduidelik Sebastiaan. "Oom Sarel het dadelik laat weet hulle is op pad om te kom help en dat Klein Paul met die trok sal kom om almal met perde en al te kom oplaai."

"O, jy meen só," sê Charni en sny met baie moeite nog 'n suurlemoen in die helfte. "Wat is saffraan anyway," verander sy die onderwerp, "en is dit so belangrik? Ek meen, moet ons die saffraan hê om die mosselsop te maak?"

"Nee, man, dis maar net die speserye wat die sop sy uitsonderlike geur sal gee," beantwoord Sebastiaan Charni se vraag. Hy het weer (of dalk nog steeds?) sy Bobaasbraaier-voorskoot aan. Hy was vinnig om aan te bied om Ateeyah te kom help met die voorbereiding van die Indiese ete.

Ateeyah sweef tussen die bedrywighede in die kombuis rond met 'n rooi voorskoot van Colette se ma om haar lyf gebind. "Twee voorgeregte is onnodig. Ons gaan net die garnaalkerrie maak," sê sy.

"Ek dink rooi is jou kleur," sê Sebastiaan.

"Jy moet konsentreer op die kosmakery, sjef Sebastiaan," sê sy terwyl sy hom met die witbordmerker teen die skouer tik.

Sy trek 'n streep deur die mosselsopresep op die bord.

"Hier is geblikte garnale."

“Ek is seker ons kan nog steeds mosselsop maak,” meen Charni. “Ek het al een keer saam met my ma mosselsop gemaak. Dis nie te moeilik nie.” Charni voel uitgesluit in Ateeyah en Sebastiaan se geselskap met dié dat hulle so gemaklik oor resepte en kosmaak kan gesels.

“Ek dink Ateeyah is reg. Saffraan-en-mosselsop sal nie werk as hier nie saffraan of mossels is nie.” Sebastiaan glimlag liefies vir Charni.

“Julle is nie snaaks nie, ek hou ook van kosmaak, soms.” Charni gooi Sebastiaan met ’n suurlemoen.

“Charni, ek dink ek en jy moet maar die aftog blaas,” tree Colette tussenbeide. “Ons moet maar albei aanvaar Ateeyah weet die beste wat nou in hierdie kombuis gedoen moet word. Kom ek en jy was liewer die skottelgoed en dek die tafel.”

Charni trek ’n gesig asof sy ’n hele suurlemoen uitgesuig het.

“Kyk, hier is mooi geel handskoene wat sal help.” Colette gee vir Charni die rubber-opwashandskoene aan.

“Geel is nie my kleur nie.” Charni gluur na die geel opwashandskoene. “Wanneer kan ek gaan stort en skoon aantrek?” vra sy dikmond.

“Ek sou sê so iewers tussen die eerste en die tweede skottelgoedwasbeurt,” bereken Ateeyah. Sy kyk na die muurhorlosie. “Dit is nou drie-uur, en ons sal alles kan klaar hê en gestort en opgedollie wees voor my pa-hulle teen sewe-uur hier is.”

“Ons sal vir jou ’n pouse gee as jy netjies opwas,” belowe Sebastiaan sonder enige simpatie.

“Ons sal beurte maak om te gaan aantrek, ek wil darem hê julle moet mooi lyk as tannie Meenakshi hier aankom,” troos Ateeyah, maar dit help nie veel nie. Charni lyk gebelg dat sy haar beurte sal moet afwag om te gaan regmaak.

“Ja, en dis mos anyway hoekom ek hier is,” sê Sebastiaan. “Ek hoef my nie op te dress nie, ek is die mos die sjef.”

“Ek dink eerder jy is hier omdat jy en Ateeyah nog nie een oomblik ophou praat het oor kos en kosmaak nie,” sê Colette kopskuddend. “Vandat sy vanoggend vir jou daardie tamatiesmoorresep gevra het, dwarsdeur al die drama met Oupa Sallie en die luiperd, praat julle nog net oor kos.”

“Wat? Kla julle?” vra Sebastiaan. “Verstaan julle nie, ek is hier om julle op te pas! Ek is so dapper,” sê Sebastiaan.

“Hoekom noem hulle elke keer die luiperd S12 Zena, en nie net Zena nie?” wonder Charni hardop.

“Elke luiperd is geïdentifiseer en geregistreer met ’n kode, en dan het hulle vir hom of haar ’n noemnaam ook,” verduidelik Sebastiaan.

“Jy moet vir jou hondjies ook sulke kodes uitwerk,” giggel Charni in Colette se rigting, “dan sal ek ook beter weet watter een is watter een.”

“Nou hoe gaan dit nou help?” vra Colette gesteurd.

“Wel, dan het elke hond sy kode: H1 Gummie en H2 Gumsie.”

“Charni, partykeer kan jy die vreemdste goed uitdink,” lag Colette.

Hein kom by die agterdeur ingestap. Hy is vol stof en ruik na ontsmettingsmiddels. “Iets om te eet, iets om te drink?” vra hy met ’n nederige houding terwyl hy sy perdryhoed onderstebo hou soos iemand wat bedel.

“Nee, jy moet afgaan na die anderste huis toe,” keer Ateeyah. “Jy kan nie só in die kombuis inkom nie. Dis onhigiënies! Toe-toe-toe, uit is jy!” raas sy. “In elk geval vertrou ek jou nie naby kos nie, dit gaan net verdwyn!”

“Die ónderste huis, nie die ánderste huis nie!” help Hein haar moedswillig reg.

“Ja, toe, soontoe met jou,” Ateeyah wys hom dreigend die deur met ’n groot houtlepel.

“Hein, dis nie so erg nie,” troos Colette. “Tannie Anelda het vir ons hamburgers gemaak en Coke in die yskas gelos. Jy sal nie honger ly nie.”

“Hoe ver is alles nou met die perde?” verneem Sebastiaan.

“Almal se perde is veilig op stal,” antwoord Hein van buite die kombuis. “Hulle sal reg wees vir die Prinses wat more gaan kyk hoe julle oefen. Nie een van hulle het darem die nare tier self gesien nie.”Ateeyah hou hom houtlepel in die hand dop dat hy nie dalk weer sy voete oor die drumpel sit nie. “Klein Paul en oom Dok het alles onder beheer. Bullet is klaar gedokter met ’n paar klem-in-die-kaak-inspuitings en steke in die wond aan sy dyspier.” Hy skud sy kop en slaan met sy hoed teen sy been. “Ja, die stoute Bullet wat nou ’n hero is, cên you belieeeeve iet?” Hein sug behaaglik.

“Waaar is Andrew tog?” wonder Charni.

“Andrew en tannie Dok is hier weg om Ratu in die Kaap by die vendusiemense te gaan aflaai,” antwoord Hein. “Tannie Dok het dit al weer reggekry om alles in hulle groot horsebox in te laai; Ratu aan die een kant en die sand-sook-kis en die opgefrommelde karretjie aan die ander kant.”

“Nie ’n sand-sook nie, ’n sall-look,” help Charni vir Hein reg. “Is jy seker jy is in graad 7?” voeg sy bitsig by.

“Wat? Ateeyah, noem jy dit nie ’n sandook nie?” vra Colette.

“Ja, ja, geen gestry nou nie, dit is ’n sandook,” sê Ateeyah.

“Ek is nuuskierig om te weet hoe groot die beloning gaan wees wat ons gaan kry,” sê Colette.

“H ulle sal reg wees vir die Prinses wat more gaan kyk hoe julle oefen. Nie een van hulle het darem die nare tier self gesien nie.

“Jy bedoel jy wonder hoeveel Oupa en Nell gaan kry,” help Hein haar reg. “Onthou, jy wou niks met daai ponie of daai ou kis te doen gehad het nie.” Hein mik vir die koeksisters op ’n mooi kristalbord wat op die een kombuiskas staan, maar Ateeyah hou hom met ’n valkoog dop en keer met die groot houtlepel.

“No! You will not!”

Hein steek vir haar tong uit, maar hou darem ’n veilige afstand.

“As jy darem my boetie was …” Charni skud haar kop.

“Dreigemente, dreigemente …” terg Hein na Charni se kant toe. Sy mik in sy rigting met ’n deurgesnyde suurlemoen in elke hand.

“Nee, julle fight nie hier in die kombuis nie!” keer Ateeyah kwaai en dreig albei met die houtlepel.

Hein trek vir haar skewebek. “Ag, dan gaan ek maar my hamburger en Coke soek by die onderste huis.”

Die telefoon skril deur die kombuis.

Charni gryp die radio se mondstuk en roep “Roger, Roger!” in die dooie mondstuk.

Colette antwoord die telefoon wat op die kombuiskas staan.

“Hallo? Hallo? Haai, Ma! Nee, generaal Ateeyah het alles onder beheer hier. Ja, ons het gehoor die luiperd is gevang. Goed, ek sal so maak, Ma. Wat? H’mm, nogal, nè? Oukei, Ma. Oukei, Mamsie. Baai!”

“Ons kan maar relax,” rapporteer Colette terwyl sy die handstuk op die mikkie neersit. “Oupa slaap in die hospitaal, maar hy is baie oukei, hulle wil hom net dophou vir ’n dag of twee om seker te maak dat sy wonde nie infeksie kry nie. Verder is almal op pad terug.”

“Wat sê jou ma nog waaroor jy so h’m en ha?” vra Charni nuuskierig.

“Sy sê Nell sê ons moet solank haar selfoon laai en vanaand vir haar wys hoe om te WhatsApp,” antwoord Colette. “En ons moet seker maak Jack is ook daarop gelaai as ’n kontak.”

“Sy klink darem nou baie astrant,” terg Charni. “Ek meen, sy is maar net in graad 8! Werklik, as sy darem my niggie was …”

“… sou ek regtig baie trots gewees het op haar,” voltooi Colette haar sin.

Op Solitaire is alles in rep en roer voor die koms van Nell se niggie, Colette, haar twee kosskoolvriendinne Charni en Ateeyah, en hulle perde, wat die Aprilvakansie hulle finale afronding kom doen vir die Suid-Afrikaanse Nasionale Ruiterskuns-en Springtoernooi. Nell sukkel nog om die ongeluk wat sy met haar perd Chocolate Charlie gehad het, te verwerk. Geen ander perd kan Charlie se plek inneem nie. Maar dan koop Oupa Sallie ’n palomino-ponie op ’n veiling. Wat is dié perdjie, wat so vreemd optree en geheel en al onrybaar is, se geheim? Solitaire gaan nooit weer dieselfde wees na dié vakansie nie!

**Marga Jonker** kom oorspronklik van Stompneusbaai aan die Weskus. Sy matrikuleer op Vredenburg en daarna kwalifiseer sy haar as onderwyseres. Rondom 2000 verskyn haar verhaal *Die onskadelike reënspinnekop* in die tydskrif *Baba & Kleuter*. In 2009 word twee van haar verse opgeneem in *Nuwe Kinderverseboke* (Tafelberg). In 2010 verskyn haar geillustreerde kinderboek, *Wat is jy, Kartoffel?* by Lapa. In 2012 ontvang hierdie boek die Namibiese Kinderboekforum se toekenning vir die beste boek in die kategorie geillustreerde kinderboeke. In 2011 word haar gedig *Slegs Bekendes* opgeneem in *Toulopers*, uigegee deur Lapa. Tans woon sy in Durbanville, waar sy deeltyds Xhosa onderrig by Durbanville Voorbereidingskool. Sý is die klashanswors, reken sy.

